# Voortrekker

# 1940-1969









Skrywer: Schalk Botha

Huiskomitee - 2003 - Redaksie



Bart Oberholzer
(Huisvader)



Nico Brayshaw
(Voorsitter)



Johan Oosthuizen
(Sekretaris)



Paul de Beer

# Voorwoord

Dit is 'n geleentheid vir fees. Hier is iets van die geskiedenis van Voortrekkertehuis. Dit was vir Schalk Botha, die skrywer, 'n moeilike en dikwels frustrerende pad. Hy moes uit onvolledige notules en te min vertellings 'n boek maak. Maar hy het dit goed gedoen. Hy verdien ons almal se dank. Die huiskomitee kan uiteindelik hierdie publikasie met trots en dankbaarheid aanbied. Daar is iets vasgevang van wat soms die "gees" van Voortrekker genoem word. En vir Paul de Beer moet ons saam met Schalk hande klap. Hy is die faktor wat hierdie publikasie werklikheid laat word het, net soos hy die reünies aan die gang hou.

Die huiskomitee het gevra ek moet by voorbaat verskoning maak vir die onvolledigheid van die naamlys agterin. Ons wou graag die name opneem van almal wat deur die jare in Voortrekker was, en die argiewe het nie naamlyste opgelewer nie. Ons moes gebruik maak van die geheues van mense en van foto's. Die byskrifte het gehelp. Maar die 1947-foto het nie die name by nie, en self kon ek net sowat die helfte van die persone nog eien, of liewer, name by gesigte pas. Die naamlys is dus onvolledig, maar ons het gedink dit is minstens 'n poging wat vasgelê moet word. Daar kan ook duplisering van name wees. En ons kan moeilik dink aan 'n tweede druk waar aanvullings en korreksies opgeneem kan word.

Voortrekkertehuis was 'n nuwe wêreld vir 'n plaasseun van êrens naby 'n dorp. Dit was 'n kosmos van dinamiek, geskaaf word, gelei word, gevorm word. Jy was toe jy daar weggaan, 'n ander mens as die een wat soveel jaar tevore gekom het. Jy was onvolwasse toe jy gekom het, half-volwasse toe jy vertrek het. Jy vergeet Voortrekkerhuis en sy mense nie. Hierdie boekie sal help om te onthou.

**Bart Oberholzer**
**Huisvader, 2003**



## Voorgeskiedenis

Die Anglikaanse Kerk het in 1918, met geld wat deur regter LS Bristowe en prof WA Macfadyen ingesamel is, 'n koshuis vir manstudente aan die destydse Transvaalse Universiteitskollege opgerig. Die koshuis, wat onder beskerming van die Kerk sou staan, is vernoem na die destydse Goewerneur-generaal van die Unie van Suid-Afrika, Lord Buxton. Aanvanklik is Buxton Hostel in Mackensiestraat 209 gevestig in 'n huis wat gehuur is en daar het die eerste 19 inwoners hulle intrek geneem. In die loop van 1919 is 'n stuk grond aan Strubenweg, wat later Lynnwoodweg sou word, gekoop met die oog op die oprigting van eie geboue wat geïdealiseer is. Omdat die grond bietjie klein was vir die beplande groot gebou, is 'n aangrensende stuk grond wat gestrek het tot aan Blokhuisstraat, wat later Heroldstraat geword het, in 1920 bygekoop. Nog in dieselfde jaar is die hoeksteen van die eerste vleuel van die beplande gebou op 29 November deur minister FS Malan gelê. Die voltooide vleuel is Robinsonhuis genoem, na sir JB Robinson wat 'n aansienlike bedrag tot die boufonds bygedra het. Die res van die beplande gebou is voorlopig nie voltooi nie, omdat die oprigting van 'n eetsaal op daardie oomblik meer noodsaaklik was. Die eetsaal wat in 1921 voltooi is, is die Bristowesaal genoem. Die groei in studentetal het die direksie genoodsaak om 'n huis ten suide van Lynnwoodweg, bekend as Watermeyerhuis, as anneks aan te koop. As eerste huisvader is prof JPR Wallis aangestel, maar na slegs 'n jaar is hy opgevolg deur prof Gundry.

Nóg by die bestuur, nóg by die oorwegend Engelssprekende inwoners van Buxton Hostel was daar enige begrip of simpatie vir die Afrikaanswording van die Universiteit van Pretoria in 1932. Hoewel die aanvanklike kwaai reaksie onder die inwoners mettertyd verdwyn het, het dit tog ook gaandeweg vir die bestuur en die studente duidelik geword dat Buxton Hostel nie as Engelse koshuis sou bly voortbestaan nie. Daarom het die huisbestuur begin uitkyk vir 'n moontlike koper. Juis in die tyd het die Nederduitsch Hervormde Kerk, wat sedert 1917 'n aandeel gehad het in die Teologiese Fakulteit aan die Universiteit, na geskikte huisvesting vir sy teologiese studente gesoek. Die gevolg was dat die Kerk na onderhandelinge Buxton Hostel aan die begin van 1940 van die Diocesan College Trustees oorgeneem het. Die koopsom vir "lotte 20 en 21 Hillcrest en die resterende gedeelte van die gekonsolideerde erf 36 Brooklyn" was £8600, en die koopakte is gedateer 8 en 15 Februarie 1940. Aanvanklik is 'n maatskappy geregistreer met die naam "Voortrekker Koshuis (Eiendoms) Beperk". Reeds op die eerste volwaardige vergadering van die Raad van Direkteure van 15 Maart 1940, is die naam verander na "Voortrekkertehuis (eiendoms) beperk".

## Die Geboue

Selfs nog voor die kooptransaksie afgehandel is, het 48 studente aangemeld. Onder hulle was daar twintig teologiese studente en agt (PM Smith onthou dat dit tien, en PS Dreyer dat dit ses was) voormalige inwoners van Buxton Hostel. Dit het meegebring dat die aangewese direkteure, nog voordat amptelik gekonstitueer kon word, 'n aantal persone versoek het om tussentyds die noodsaaklikste reëlings te tref vir die funksionering van die koshuis. Die persone wat op 20 Februarie 1940 vergader het was proff CH Rautenbach, HP Wolmarans, SP Engelbrecht en B de'Loor, asook di PS Grobler en AJG Oosthuizen en mev Oosthuizen. In die eerste plek moes 'n huisvader aangewys word en die keuse het op prof B de Loor, sekretaris van die komitee en later ook van die Raad van Direkteure, geval. Aanvanklik is daar besluit, onderworpe aan die goedkeuring deur die Senaat en die Raad van die Universiteit om hom vir 'n tydperk van twee jaar aan te stel. Hy het egter in die hoedanigheid tot aan die einde van 1957 aangebly.

Hy was 'n besondere persoon wat die regte temperament, insig, begrip, wysheid en humorsin gehad het om studente te hanteer. Inderdaad was hy die geskikte persoon om in daardie beginjare die leisels in hande te hou. Gedurende 1940 het die Tweede Wêreldoorlog uitgebreek en dit het in Suid-Afrika 'n skerp verdelingslyn getrek tussen diegene wat teen en diegene wat ten gunste van deelname aan die oorlog was. Ook in die studentewêreld van die Universiteit van Pretoria het dit van tyd tot tyd spanningsvolle en soms selfs plofbare situasies laat ontstaan. Die oorgrote meerderheid van die studente was teen deelname gekant en het dit ook nie onder stoele en tafels weggesteek nie. In die verband het die meerderheid van die inwoners van Voortrekkertehuis hulle ook nie onbetuig gelaat nie. 'n Metode wat meer-



male deur die studente en soos te verwagte ook deur die Voortrekkermanne toegepas is, was om aan die einde van 'n filmvertoning, wanneer die Engelse volkslied gespeel en die Engelse vlag vertoon is, eenvoudig te weier om op te staan en op aandag te kom. Dit het natuurlik die pro-Engelse en pro-oorlog mense mateloos geïrreteer en dit het dikwels op relletjies en skermutselinge uitgeloop. By geleentheid het dit selfs daarop uitgeloop dat die Voortrekkermanne hulleself op allerlei maniere moes verskans toe 'n groep soldate uit Robbertshoogte (later Voortrekkerhoogte) op pad was om hulle te kom opdons. Te danke aan die wyse en tydige optrede van prof De Loor is 'n bloedbad voorkom.

PM Smith roep gebeure uit hierdie tyd soos volg in herinnering:

*Met onderskeiding en baie uithouvermoë het prof De Loor lief en leed saam met inwoners beleef. Dit was oorlogsjare en die stempel van deelname aan en ewe omstrede verset teen deelname is duidelik - op die kampuskoshuise ingesluit - afgedruk. Nadat een van die Simboliese Ossewafakkelvlamme deur lojale soldate geblus is, was die vet in die vuur. Gewapen met enige soort moontlike en onmoontlike verdedigingsmiddels - houtstompe, pikke, kettings en .303 gewere - moes die herhaling van so 'n gewraakte daad voorkom word. By geleentheid het 'n groep Engelse skoliere 'n aanval op Voortrekker Tehuis beplan. Betyds is dit ontdek en daar staan die twee strydgroepe teenoor mekaar met prof De Loor tussen hulle. Met moeite is die groepe gekalmeer en die Engelse beweeg weg totdat uit die niet 'n moedswillige, maar opgesweepte stem uit Voortrekker skree en die nagstilte verbreek: ' Heil Hitler'. Toe moes jy prof De Loor sien bont- en bakstaan.'*

In dieselfde trant skryf PS Dreyer, een van die eerste inwoners en later enigste ander huisvader van Voortrekker oor prof De Loor:

*Sy verhouding met die studente was baie goed en ons het vir hom groot respekte gehad, al het ons ook maar baie streke uitgehaal. Dit was 'n moeilike tyd deurdat die Tweede Wêreldoorlog aan die gang was. Op 'n paar na was al die Voortrekkermanne anti-regeringsgesind en ook in minder of meerdere mate aktief. Hoewel nie een van ons geïnterneer is nie, is 'n hele aantal van UP se studente gearresteer. Prof De Loor het dikwels sy hande vol gehad om vrede tussen ons en buitestanders te handhaaf en om ons uit die moeilikheid te hou, het hy uitmuntend reggekry.*

Behalwe vir 'n huisvader, moes ook voorsiening gemaak word vir 'n matrone. Die keuse het op mev M van der Ley geval en sy is aangestel teen 'n vergoeding van 10 pond (R20-00) per maand, met gratis inwoning en etes vir haar en haar gesin. Die aanstelling het egter slegs tot 30 Junie 1940 gegeld. Om haar en haar gesin te huisves is 'n huis op die hoek van Williamstraat en Lynnwoodweg van mnr D J Malan gehuur teen 6 pond per maand. Van dieselfde mnr Malan is verdere kamers vir studente gehuur teen 2 pond per maand.

Tydens dieselfde geleentheid het prof De Loor bekend gemaak dat hy aan die koshuis 'n Bybel en 'n skildery van Paul Kruger, die Staatspresident van die voormalige Boere Republiek van Transvaal, skenk. Dit was simbolies van die gees, gesindheid en koers wat hy van die toekomstige inwoners van Voortrekkertehuis verwag het: Christen-Afrikaners, dit is wat hulle moes wees en daarop moes hulle die toekoms bou. Ook mev De Loor en mnr HA de Loor het belowe om elkeen 'n reproduksie van 'n Rembrandt-skildery te skenk. Die firma Schweickerdt het 'n reproduksie van die bekende skildery oor die Groot Trek deur WH Coetzer, belowe.

Om die Voortrekkertradisie verder gevestig te kry, is besluit om die verskillende geboue na Voortrekkerleiers te vernoem. Die hoofgebou of Robinsonhuis is Hendrik Potgieterhuis en die anneks Andries Pretoriushuis genoem. Onder die studente het dit egter gaandeweg Pandak en Valhalla geword.

Op 19 April 1940 is Voortrekkertehuis amptelik en luisterryk geopen met 'n swierige dinee waarheen allerlei vername gaste genooi is. Een van die groot Afrikanerkoerante van daardie tyd, die Vaderland, het nogal uitvoerig oor die verrigtinge berig. As inleiding tot die berig het die verslaggewer geskryf:

*Aan die begin van die jaar het bekend geword dat die Ned Herv Kerk die ou Buxtontehuis van 'n private maatskappy gekoop het. Gevoel is dat die Buxtontehuis, vanweë die verblyf daar van on-Afrikaanse elemente, nog die een swak skakel in die Afri-*

*kaanse samelewing van die Universiteit was en daardie moeilikheid is nou uit die weg geruim.*

Uit hierdie woorde is dit wel duidelik dat die tot stand kom van Voortrekker nie net tot vreugde vir die Nederduitsch Hervormde Kerk was nie, maar ook in die breër Afrikanergemeenskap is die nuwe koshuis met blydskap en groot verwagtinge begroet. Reeds by hierdie openingsdinee is die tradisie vasgelê dat net manne die dinee van Voortrekker bywoon. Die dinee self is deur ds JJ Prinsloo, voorsitter van die Algemene Kerkvergadering van die Nederduitsch Hervormde Kerk met gebed geopen. Hierna was die huisvader, prof De Loor aan die beurt om op kenmerkende en gepaste wyse almal te verwelkom.

Onder die gassprekers was ds AJG Oosthuisen, Nederduitsch Hervormde predikant van Heidelberg, eerste aan die woord om 'n heildronk op die Universiteit van Pretoria in te stel. Volgens hom was daar groot vreugde by die plattelanders omdat hierdie Universiteit aan hulle behoort het. Die Afrikaner op die platteland het behoefte gehad aan leiding en die Universiteit het die vermoë gehad om daarin te voorsien. Die denkarbeid om aan Suid-Afrika 'n eie lewensleer te skenk moes en kon aan die Universiteit gedoen word. Van hierdie Voortrekkeruniversiteit het die Afrikaners 'n hoë verwagting dat studente hier 'n eie eg Afrikaanse atmosfeer sal skep en bewaar, 'n atmosfeer gekenmerk deur stewigheid, nugterheid, vriendelikheid en rotsvastheid.

Die rektor van die Universiteit, prof CF Schmidt, het op die heildronk van ds Oosthuizen geantwoord. Dit was sy oortuiging dat die stigting van Voortrekkertehuis 'n stap vorentoe op die pad van 'n veranderde gees was. Hy spreek hom ten gunste daarvan uit dat studente 'n stelsel van selfregering sal instel en hulle self sal dissiplineer. Hy raak ook die altyd sensitiewe onderwerp van ontgroening aan en stel dat hy persoonlik nie iets teen die idee van ontgroening het nie, "... maar die manier waarop dit in die verlede gedoen is, is onwaardig en strek die studente nie tot eer nie".

Die bekende argitek van die Voortrekkermonument, mnr Gerard Moerdyk, wat ook voorsitter van die Raad van die Universiteit was, het hierna aan die woord gekom met 'n heildronk op die nuwe koshuis. Hy het gesê dat Voortrekkertehuis aan die Voortrekkeruniversiteit in die Voortrekkerstad deur die Voortrekkerkerk, die Nederduitsch Hervormde Kerk tot stand gebring is en daarom moet in hierdie koshuis die karakter van die Voortrekker openbaar word. Omdat die skeppingsvermoë die grootste gawe is wat God aan die mens gegee het, moet die studente ook daaraan, as hoogste uiting, gestalte gee. Al sou hulle net 'n eg Afrikaanse liedjie, wat uit Afrikaanse bodem gegroei het skep, is dit 'n prestasie. Die voorsitter van die direksie van Voortrekkertehuis, prof Daan Pont, het op die heildronk van mnr Moerdyk geantwoord. Volgens hom moet Voortrekker die kweekplek wees van 'n sterk karakter en 'n eie lewensbeskouing. Sy mening oor ontgroening was dat die afskaffing daarvan nie heilsaam sal wees nie. Ontgroening het 'n doel, solank dit in ooreenstemming is met die gees van ontgroening. Dit mag egter nooit handtastelik word nie.

Van die kant van die inwoners het Gert Roos, senior teologiese student in die vyfde jaar, 'n heildronk op al die gaste ingestel. Sy hoop was dat Voortrekker altyd 'n bolwerk van gasvryheid sou wees. Aan die einde van die verrigtinge het prof JHJA Greyvenstein in sy dankwoord beklemtoon dat in Voortrekkertehuis 'n stukkie van die Afrikanerdom weer tot sy reg gekom het. Hy het gewaarsku teen 'n defaitistiese lewenshouding en 'n sterk pleidooi gelewer vir 'n positiewe lewenshouding.

Die onderskeie sprekers het dus almal by die geleentheid die gees en koers wat van Voortrekkertehuis verwag is, verwoord. Dit moes 'n Afrikanerkoshuis wees waar 'n gees van Afrikaner patriotisme onder die inwoners gehandhaaf en versterk sou word. Dit het presies in lyn gelê met wat prof De Loor deur sy geskenk aan die huis tot uitdrukking wou bring. Tog is dit ook waar dat in die jare wat sou volg enkele Engelssprekende en selfs Joodse studente in Voortrekker 'n aanvaarbare tuiste sou vind.

Nog voor die opening van Voortrekker was dit al duidelik dat in die toekoms daar meer aansoeke verwag kon word as wat daar blyplek beskikbaar was. Daarom is reeds op die eerste vergadering aandag gegee aan die vermeerdering van losiesruimte. Dadelik is 'n boukommissie benoem en daar is gedink aan aanbouings aan die hoofgebou. Dit het egter geblyk dat dit lonender sou wees om 'n totaal nuwe losstaande gebou op te rig. Die boukommissie het nie

gras onder hulle voete laat groei nie en spoedig is bouplanne opgetrek, deur die direksie goedgekeur en 'n lening van £13000 aangegaan. Daarmee was die weg gebaan vir die oprigting van 'n nuwe hoofgebou.


Hoeksteenlegging

Op Saterdag 2 Augustus 1941 het 'n aansienlike skare byeengekom vir die hoeksteenlegging. Ds JJ Prinsloo, voorsitter van die Algemene Kerkvergadering van die Nederduitsch Hervormde Kerk het die hoeksteen gelê. In sy toespraak het hy beklemtoon dat die Nederduitsch Hervormde Kerk steeds 'n voorstander is van Christelik-nasionale onderwys. Die Kerk wil nasionaal wees in die sin dat hy hom geroepe voel om die belange van die Afrikanernasie te bevorder. Die Kerk is gekant teen kerkisme en daarom is die tehuis ook oop vir persone wat nie lidmate van die Nederduitsch Hervormde Kerk is nie. "Ons afkoms en afstamming" so het hy ten slotte gesê: "regverdig die naam Voortrekkertehuis".

Mnr JH Hofmeyer, die minister van Onderwys en Finansies, het hierna aan die woord gekom en gewag gemaak daarvan dat die Universiteit van Pretoria al baie predikante opgelewer het. Dit het na sy mening vir die land 'n baie groot betekenis. Dat die Universiteit soveel vooruitgang gemaak het, spruit uit die feit dat die werk wat deur die Universiteit gedoen is en word, oor die algemeen waardering geniet. Die rektor van die Universiteit, prof M C Botha, het in sy kort woord beklemtoon dat daar geen wanverhouding tussen die kerke aan die Universiteit bestaan het nie.

Die inwoners self het die bouwerk ook angstig en met steeds groterwordende verwagting dopgehou. PM Smith onthou:

*Groot was die inwoners se belangstelling toe hulle elke dag kon sien hoe steen op steen en glas aan glas hoër reik. Wat 'n opgewondenheid toe die Sustersvereniging die kamers met meubels en gordyne toerus.*

Reeds vroeg in 1942 kon die nuwe hoofgebou betrek word en op 17 Februarie is die reëlings vir die amptelike opening getref. Soos by die vorige besondere geleenthede is weer 'n hele paar persone in vername posisies as sprekers genooi naamlik die administrateur van Transvaal, die rektor van die Universiteit, die voorsitter van die Algemene Kerkvergadering van die Ned Herv Kerk en opmerklik by hierdie geleentheid ook die voorsitter van die huiskomitee.

Voortrekker het nou oor 'n besondere hoofgebou beskik. Nie alleen was dit 'n gebou wat met sy drie verdiepings in daardie tyd een van die hoogstes in die omgewing was nie, maar ook vanweë sy besondere ontwerp waar baie van glas gebruik gemaak is, het die gebou aandag getrek. Dit het dit feitlik vanselfsprekend gemaak dat die studente nie die keusenaam van die direksie naamlik die J J Prinsloo-gebou, sou gebruik nie, maar hulle eie keuse te wete "Glaskas".



Skaars was die gebou in gebruik of verdere aanbouings of uitbreidings het op die direksievergaderings ter sprake gekom. Vanweë die stigting van die Mediese Fakulteit aan die Universiteit, is 'n verdere

toeloop van studente na die Universiteit verwag. Die aanvraag vir meer losies vir studente was onvermydelik en die direksie het gehoop om ook mediese studente na die koshuis te trek. Op 3 Junie 1943 is daarom weer 'n boukommissie aangewys wat dadelik aan die werk gespring het. Ook die argiteksfirma, Geers en Geers, het nie op hulle laat wag nie en het spoedig die bouplanne voorgelê. Die direksie was daarmee ingenome en het op hulle beurt begin onderhandel om 'n lening te bekom. Vanweë verskillende oorwegings, waarvan die drastiese styging in boukoste die vernaamste was, is hierdie bouprojek telkens uitgestel en sou dit eers teen die einde van die vyftigerjare realiseer. 'n Verdere oorweging wat die dringendheid vir aanbouings verminder het, was dat die direksie in Februarie 1947 die reeds genoemde eiendom van mnr D J Malan teen 'n bedrag van £4850 aangekoop het. Die direksie kon moeilik anders as om die uitgawe aan te gaan omdat dit reeds vir etlike jare as anneks van Voortrekker in gebruik was. Indien die eiendom deur iemand anders gekoop sou word, het die gevaar bestaan dat die nuwe eienaar nie die huurkontrak met die direksie sou hernu nie, en dit sou meebring dat Voortrekker se inwonertal drasties sou afneem.

## Die jare 1940 tot 1950

### *Die Eerste Inwoners*

Tot dusver is die aandag gerig op die aktiwiteite van die direksie rondom die aankoop van eiendomme en die oprigting van geboue vir Voortrekkertehuis. Terwyl die direksie geworstel het om die nodige doelmatige huisvesting te voorsien, het die studente wat inwoners geword het, op hulle eie wyse aan Voortrekkertehuis gebou. In die loop van Februarie 1940 het die eerste 48 studente dan hulle intrek geneem en begin skep aan 'n eie tradisie in die gees en gesindheid wat die direksie gehoop het. Die studentetal het in die veertiger en vyftigerjare bestendig gegroei, sodat Voortrekkertehuis teen die einde van die vyftigerjare met 'n kortkop die grootste manskoshuis aan die Universiteit was. Daarna het die groter manskoshuise op die proefplaas hulle verskyning gemaak.

PM Smith, vanaf 10 Maart 1943 die tweede voorsitter van Voortrekker, onthou die aanvanklik traumatiese maar later vreugdevolle gebeure vir die eerste intrekkers soos volg:

*Aan die einde van 1939, kort na die Tweede Wêreldoorlog aan die begin van September 1939 uitgebreek het, is die teologiese studente vir die Desembervakansie huis toe. Die meeste van hulle was onbewus van wat 1940, met betrekking tot koshuishuisvesting, vir hulle ingehou het. Tot hiertoe het Tokkelokke in Sonop, maar die meeste van hulle in Kollege Tehuis 'n gelukkige tuiste gevind. Daarom was daar redelike ontsteltenis toe hulle aan die begin van die nuwe jaar instap en verneem: Al die Tokkelokke van die Hervormde Kerk, wat in koshuise woon, moet voortaan in Buxton Hostel tuisgaan want die Kerk het dit intussen as 'n eie koshuis aangeskaf. Die ontsteltenis is vererger omdat dit juis Buxton Hostel was wat hierby betrokke geraak het - die woonplek van Engelssprekende studente, waaronder erkende ondersteuners van generaal Jan Smuts se oorlogsbeleid wat vir die meeste Afrikanerstudente onaanvaarbaar was. Brom-brom is die tassies gelig op pad na die 'smadelike' plek. Baie gou het die weersin plek gemaak vir blydskap toe verneem word dat die ou Buxton geregistreer word as 'n maatskappy onder die naam 'Die Voortrekker Koshuis (Eiendoms) Beperk' en dat dit bestuur sal word onder die naam Voortrekker Tehuis.*

PS Dreyer onthou oor die begin die volgende:

*Die voorganger van Voortrekkertehuis was Buxton Hostel, wat een van die heel oudste strukture van die Universiteit van Pretoria was. Dit was nog deel van die poging om van die Universiteit van Pretoria die Oxford van Suid-Afrika te maak. Die boustyl van die Ou Letteregebou en die ivy wat teen die gebou oprank is die konkrete uitdrukking van hierdie ideaal. Buxton het nie net aan die Engelse Kerk behoort nie, maar was so Engels dat die studente tot die einde van 1939 elke aand met togas aan gaan eet het. 'n Belangrike rede waarom die Engelse Kerk Buxton vervreem het, was die feit dat die Universiteit van Pretoria met die loop van die jare nie 'n nagebootste Oxford geword het nie, maar die Voortrekker Universiteit van Suid-Afrika.*

*Gedurende die laaste helfte van 1939 het die Hervormde Kerk Buxton gekoop en hom tot Voortrekkertehuis herdoop. Voortrekkertehuis het aan die begin van die akademiese jaar 1940 geopen. Van die oorspronklike Buxtoniete het ses teruggegaan as van die eerste inwoners van Voortrekker. Een van hulle*



*was Willem Botha. Die res onthou ek nie meer nie. Verder het die Hervormde Kerk al sy teologiese studente, wat verspreid was, in die koshuis saamgetrek. So was Punt Janson, PM Smith, JA Smit, JDH Smit en ek byvoorbeeld almal in Kollege op die kampus. Ons was van die eerste studente van Voortrekker en ons was deel van die seniors.*



*Weerluisvalley*

rol gespeel. Van hom het sy lewenslange vriend en self ook vir jare huisvader van Voortrekker, prof Piet Dreyer, gesê:

*Die mens, Punt Janson, het 'n onvergeetlike indruk op mense nagelaat. Hy was 'n groot sterk geboude man met 'n nederige maar baie sterk persoonlikheid. Waar hy was, het mense altyd gelag en 'n geselskap het hom as vanselfsprekend as middelpunt gehad.*



Ongelukkig kon die notules van die huisvergaderings van 1940 en 1941 nie opgespoor word nie. Die eerste notule wat wel beskikbaar is, is dié van 21 April 1942 waaruit blyk dat dit slegs die vierde huisvergadering was. Daar is dus in die eerste twee jaar van Voortrekker se bestaan maar min huisvergadering gehou. In die loop van 1942 het daar 'n verandering in die frekwensie van huisvergaderings gekom en het daar nie minder nie as ses vergaderings plaasgevind. Op daardie stadium was Punt Janson die voorsitter en Dawid Snyman die sekretaris. Punt Janson was toe reeds sedert die eerste huisvergadering die voorsitter en hy het ook voorsitter gebly tot 10 Maart 1943. Hy was 'n besondere leiersfiguur wat nie net in die koshuisverband nie, maar ook in die breër studentelewe 'n rol gespeel het. Hy het ook etlike jare op die Studenteraad gedien en was verskeie jare ook voorsitter. By die grondlegging van die tradisies van Voortrekker het hy ongetwyfeld 'n belangrike rol gespeel. Hy was nie alleen vir drie jaar die voorsitter van die huiskomitee nie maar het ook op feitlik elke ander subkomitee gedien en daar sy stempel afgedruk. In sy latere lewe as predikant van die Nederduitsch Hervormde Kerk en sedert 1966 as Volksraadslid en ook minister, het hy steeds 'n leiers-

Ook in **Mossie van den Berg**, Huisvoorsitter van 1949, se herinneringe neem Punt Janson as een van die tradisieskeppers van Voortrekker, 'n prominente plek in. Hy skryf:

*Ek is aangesê om te skryf oor ''n insident, 'n vriend, 'n projek wat geslaag of misluk het, nie noodwendig in die betrokke jaar nie'. Ek skryf dan oor 'n insident, 'n vriend, nog 'n paar vriende, en 'n 'projek' wat klaarblyklik geslaag het, 'n paar jaar voor 'die betrokke jaar.' Ek kies hierdie een omdat hy min of meer tiperend is van wat Voortrekker was.*

*Ons het in daardie stadium in Valhalla gebly, oorkant Lynnwoodweg, waar die Lombardiewoonstelblok nou staan. Die enigste telefoon waaroor Voortrekker beskik het, was onder die hoofgebou, 200 tree daarvandaan. (Die nommer was 44618). Die prosedure was: 'n lenk antwoord die telefoon; as dit vir iemand anderkant die straat is, hardloop hy tot in die opening tussen Pandak en die eetsaal, waar hy sy hande bakmaak voor sy mond, en dan so hard moontlik suidwaarts skreeu, om homself bo-oor en dwarsdeur die oorlaaide en brullende 'swart' verkeer in Lynnwoodweg hoorbaar te maak, wat dan weer op dieselfde manier van daar af beantwoord word.*

*En toe, op 'n baie warm Saterdagmiddag in Oktober, kort voor die eksamen, terwyl daar in Valhalla met oorgawe geslaap word na diverse nagtelike bedrywighede, word jy vaagweg bewus van 'n skreeuery in die verte. Jy konsentreer met groot inspanning. Dan onderskei jy:'Makwas van Niekêêêrk!' En net daarna oorverdowend, sommer hier voor jou deur: 'Hy kôôôm!', gevolg deur die doef-doef-doef van opgewonde hardlopende voete. Makwas is hoorbaar vas oortuig daarvan dat die mooiste meisie in Pretoria op daardie barbaarse uur verteer word deur verlange na hom. Jy rol verlig om en raak heerlik verder weg.*

*Maar nie vir lank nie. Daar klink dit weer, hierdie keer: 'Ben Engelbrêêêcht!' Gevolg deur: 'Hy Kôôôm!' Doef-doef-doef. Ou Ben is ook maar weerloos voor die bekoring van verleidelike inbeelding ........... Jy slaap verder.*

*Maar dan, eers so dat jy nog hoop jy hoor verkeerd, net om die volgende oomblik bo alle twyfel te weet dit is so: 'Mossie van den Bêêêrg!' Jy vlie op, eers teen die kasdeur en dan teen die kamerdeur vas, en buite op die stoep skreeu jy terug: 'Hy kôôôm!' En daar gaan jy, doef-doef-doef. Jy loop immers self ook almelewe met 'n klomp verwagtings rond.*

*Halfpad tussen Lynnwoodweg en die Pandak kom Ben Engelbrecht van voor af teruggestap. Soos jy by hom verby doef-doef-doef, wonder jy een flitsende oomblik hoekom dit so onduidelik is of hy dik van die vaak of dik van die lag is. Maar tyd om ondersoek in te stel, is daar nie. Die meisie aan die anderkant is besig om tiekies in te gooi, en as haar tiekies opraak, is jy die gesels, en alles wat daarop mag volg, kwyt.*

*Uitasem druk jy die gehoorstuk teen jou oor. 'Goeiemiddag......hallo......hallo.................hallo!' Daar's niks. Jy hallo-hallo-hallo weer en weer. Geen antwoord nie. Dan kyk jy verward rond. Wat sou van die lenk geword het? Geen lenk is in sig nie.*

*Dan sien jy hom sit, op die bankie onder die peperboom, met sy elmboë op sy knieë, ken in die hande. Nie 'n lenk nie, maar die briljantste droogmaker wat voor of na die tyd jou lewenspad sou kruis, Punt Janson. Hy was, as my herinnering reg is, die eerste huisvoorsitter van Voortrekker, en ook vir 'n hele paar jaar. En iets van sy gees sou in Voortrekker bly leef, sover ek weet, tot die laaste manne daar uit is. En ek het later as studentepredikant nog 'n tweede bemoeienis met Voortrekker gehad, in jare toe manne soos Gert Pelser, Wouter van Wyk, Paul de Beer en Daan van Wyk (ja, hulle almal) daar drooggemaak het....*

*Hy was op daardie tydstip studenteraadsvoorsitter. Hy het nie meer in Voortrekker gewoon nie, maar was nog tokkelok saam met ons. Hy het ook dikwels by Voortrekker gekom, veral as dit eksamentyd word. Dit was sy manier om insae te kry in wat daaraanvoorafgaande in die klasse aangegaan het. Op hierdie dag het sy bekende ou regop swart Austintjie ook eenkant onder die peperbome gestaan.*

*'Het jy gesien wat het van die lenk geword wat die foon geantwoord het?' vra jy.*

*Hy staan op en kom nader. 'Nee man' antwoord hy, 'hier was nie 'n lenk nie, en .... om die waarheid te sê, .... hier was ook nie 'n telefoonoproep nie .....' 'nou wat de ...' bars jy uit.*

*'Ag, ekskuus, man', kwyl Punt Janson in die stroperigste verleentheid denkbaar, 'ek wou jou eintlik maar vra: Kan jy my nie dalk help met 'n paar sjielings nie? My rookgoed is ....'*

*Wat jy dan sê, herhaal jy nie meer vyftig jaar later nie.*

*Jy begin die 200 treë terugstap Valhalla toe. Jy wonder nie meer waarvan Ben Engelbrecht dik was nie.*

*As jy halfpad Lynnwoodweg toe is, hoor jy Punt Janson se stem van agter af bulder:' Stoffel Bothaaa!' En na 'n tweede roep klink dit van oorkant af bo die geraas van die verkeer: 'Hy kôôôm!' As hy by jou verbystoom, lyk jy vir hom net soos Ben Engelbrecht vir jou gelyk het. Punt Janson het nie net van jou 'n krater gemaak nie. Jy het nog boonop sy medepligtige geword ook.*

Van Ben Engelbrecht, die later so bekende prof Ben, na wie Mossie van den Berg hier verwys, is die volgende amusante storietjie deur Adam Willemse (sr) uit die mond van JDH (Prekie) Smit opgeteken:

*Hy (Prekie) kom eendag om Pandak gestap, toe vertel Ben Engelbrecht daar vir 'n groepie eerste-*

*jaars die storie. Hy sê hy en sy meisie kuier een aand oorkant die straat by die monastery vir Petrus, toe kom daar 'n paap aan wat kraletjies tel. Soos hulle daar op die bankie sit by Petrus se fonteintjie, sien hy hulle nie voor hy byna op hulle is nie, toe sê hy net 'oh' en toe sien jy net rokspante en hakskene soos hy spore maak, want, sê hy, as daar een ding is wat 'n paap voor respekte het, dan is dit 'n biel wat pot!!*

Dit was egter nie net Punt Janson wat 'n poetsbakker was en wat van die telefoon in dié verband gebruik gemaak het nie. Lappies (JM = Koos) Labuschagne vertel ook uit dieselfde tydperk van 'n ander groot gees en beroemde Springbok, Jaap Bekker, wat ook sulke talente openbaar het en voortdurend daarmee gewoeker het:

*Ons studente het mekaar ook soms lekker poetse gebak. Dit was groot pret om 'n maat in een van die annekse vanaf 'Tannie Kety' se winkel (op die hoek van Lynnwoodweg en Duncanstraat) te skakel en dan te staan en kyk en lekker te lag vir die ou wat so hard oor Lynnwoodweg moes nael na die hoofgebou. Veral Jaap(of Boud) Bekker was hier 'n groot sondebok. Hy het gewoonlik dan eers met jou gestaan en gekskeer(natuurlik met 'n vreemde stem) en dan ten slotte vir jou gesê: 'Ag man, gaan ........... dinges en loop slaap nou maar. (Ek verswyg liewer die regte woord wat hy gebruik het).*

*So is ek eendag in groot verleentheid gedompel. Ek het by my tafel sit en studeer, maar toe sien ek deur die venster daar stap Boud by die hek uit na 'Tannie Kety' se kant toe. En by myself het ek gedink: 'Ja Boud, jy is nou weer op pad om droog te maak.'*

*Dit was toe ook net so 'n minuut of twee later toe hoor ek die geroep vanaf die 'Glaskas': 'Lappies telefoon!' 'Ek kom!' het ek geskreeu en die rieme neergelê. Maar terwyl ek hardloop besluit ek so bymyselwers:' Jou swêrnoot, vandag sal ek jou kry!' Uitasem tel ek die foon op en sê:' Hallo, dis Koos Labuschagne hier.' En daar kom 'Jaap se stem' van die ander kant af: 'Hallo Koos, dis Pappie hier.'*

*En toe begin ek gekskeer: 'Ja, toemaar Pappie, gaan ......... dinges en loop slaap nou maar.' Daar was 'n oomblik stilte en toe kom die stem weer: 'Hallo Koos, is dit jy?' En toe antwoord ek weer: 'Ja Pappie, dis ek, maar ek sê mos, gaan ....... dinges en loop slaap nou maar.' En toe kom die stem weer, maar hierdie keer kon ek die toon van misnoë hoor: 'Jong, ek weet nie wat gaan vandag met jou aan nie, maar ek wil net vir jou sê, jou ma en ek gaan môre vir 'n paar dae na jou suster in Philippolis toe.' Met 'n skok het ek besef: dit is werklik my pa, want wat sou Jaap nou weet van my suster in Philippolis. Ek het verskoning gemaak en probeer verduidelik maar ek het soos 'n skurk gevoel. Wat moes my vader nou van sy seun dink? En sou hy my nou glo of nie? En hoe sou hy nou voel oor die gesprek? My aster, tans my vrou, was by my vader toe hy die middag geskakel het. Daarna het sy ook bietjie gesels, maar ek het nie veel woorde gehad nie, want ek het ellendig gevoel.*

As Afrikanerkoshuis was dit vanselfsprekend dat die inwoners hulle sterk met die bevordering van die saak van Afrikaans en die Afrikaner sou vereenselwig. Daarom was dit ook te wagte dat toe besluit is om op koerante in te teken, die twee groot Afrikaanse koerante in die Noorde van die land naamlik *Die Vaderland* en *Die Transvaler* algemene steun ontvang het. Sonder teenstand is ook besluit om op *Die O B*, die koerant van die Ossewa Brandwag in te teken. Op die Huisvergadering van 4 Maart 1943 het Apie van Staden voorgestel dat ook op 'n verdere koerant wat die "ander kant van die saak weergee", ingeteken moes word. In beginsel was die Huis daarmee tevrede maar dan moes eers vasgestel word watter koerant die goedkoopste sou wees!

Dit sou egter tot in die vyftigerjare duur voordat 'n Engelse koerant op die leesplank in die sitkamer sy verskyning sou maak.

### *Verhouding tot Ons Laer (=Dames Tehuis= Die Fant)*

Uit die notules van die ses huisvergaderings van 1942 kan wel 'n beeld gevorm word van enkele sake wat teen daardie tyd al min of meer tradisie was. Die eerste saak, en dit is seker vanselfsprekend dat dit die eerste saak sou wees, was die verhouding tussen Voortrekker en die dameskoshuis wat onder die manne bekend was as "Ons Laer". Allerlei reëlings in verband met die besoeke van die manne daar moes getref word. Van die manlike kuiergas is verwag om 'n presiese tyd van ontmoeting met die da-

me af te spreek om, soos dit gestel is, "... sodoende teleurstelling en lang versuim te voorkom." Manne het nie die reg gehad om Dames Tehuis binne te gaan en self die betrokke dame te gaan roep nie. Die stoepe van Dames Tehuis was selfs smiddae tussen 14:00 en 16:00 verbode terrein vir die manne. Na 23:00 was telefoonoproepe na Dames Tehuis ook taboe, "... tensy dit absoluut dringend noodsaaklik..." was. Nodeloos om te sê dat daar baie gereeld talle "absoluut dringend noodsaaklike" oproepe gemaak is. Immers, vurige verlangens kan in die laat nag allerlei "absoluut dringend noodsaaklike" redes optower. Op die huisvergaderings van Voortrekker is klagtes deur die dames gerapporteer dat die manne nie hulle telefoon beantwoord nie. Die voorsitter het 'n ernstige en dringende beroep gedoen "... op die kêrels om die nodige aandag te gee."

*Strooptogte (=Raids)*

Die tweede saak was die sogenaamde strooptogte of meer bekend in die studentemond as "raids", wat koshuise op mekaar uitgevoer het. Dit was soms min of meer jong oorloggies wat menige latere eerbiedwaardige openbare figure broekloos deur die strate van Pretoria laat "wandel" het. Gelukkig was dit gewoonlik baie naby aan middernag, die strate was stil en verlate en dit was dan nie so gevaarlik om "kaal te nael" of " kaal te hol" nie (afhangende van watter kant af die betrokkene betrag sou word!). Dit is interessant dat die eerste toespraak van student PS Dreyer, die latere huisvader, wat opgeteken is in verband met hierdie saak was:

*Mnr P S Dreyer wys op die verdeelde gees wat sig openbaar by die uitvoering van strooptogte - dat sommige staan en toekyk en nie meedoen nie. Hy beskou die strooptogte as 'n funksie van die koshuis en verwag dat niemand hulle bo die strooptogte moet stel nie.*

Uit die bespreking wat hierop gevolg het, het dit duidelik geword dat ook op die Dames Tehuis strooptogte uitgevoer is en dat sommige manne nie daaraan wou meedoen nie. Apie van Staden het onomwonde verklaar dat hy bereid was om aan alle strooptogte op manskoshuise, op daardie stadium Sonop, Kollege en Onderstepoort, deel te neem, "... maar beslis weier om by Dames Tehuis 'n strooptog uit te voer." Hierin is hy vuriglik ondersteun deur Sampie Young en Herman Rex. Daarop is 'n voorstel aanvaar dat diegene wat beginsel-beswaar teen 'n strooptog op Dames Tehuis gehad het, vrygestel was van deelname en aan PS Dreyer is die opdrag gegee om 'n lys van name op te stel van sulke persone. Daarna is die besliste besluit geneem: "By strooptogte op ander tehuise, sal die koshuis eendragtiglik optree." Om strooptogte meer gestruktureerd en gedissiplineerd te laat plaasvind, is drie "organiserende kapteins" aangewys naamlik Punt Janson, Piet Dreyer en JJ Botha.





*Net vingers waar jy kyk!*

Strooptogte op Dames Tehuis sou slegs 45 minute duur en moes stiptelik voor 22:00 afgehandel wees. Voortaan sou dames die manne wat gevang word nie meer mag bad nie en onder geen omstandighede mag die manne van die dames bad nie. Hierdie besluit het impliseer dat daar reeds manne was wat deur die dames gebad is. Oor die name van diegene wat so 'n (on)-geluk oorgekom het, is niks opspoorbaar nie.

*Kosklagtes*

Die derde saak was die aangeleentheid waarsonder 'n sakelys van 'n huisvergadering van Voortrekker baie selde was, en dit was klagtes oor die kos. Op vier van die huisvergaderings van 1942 het hierdie saak ter sprake gekom. Dit is nogal interessant om te sien wie in daardie beginjare hulle stem in die verband laat hoor het. In die huisvergadering van Augustus 1942 is genotuleer:

*Mnr P M Smith lewer 'n welsprekende (oorspronklik is die woord "opruiende" gebruik maar toe deurgehaal -SJB) rede oor die toestand van ons kos - hy beskou dit as gerantsoeneerde Engelse kos. Die boontjies word met koeksoda gekook om dit groen te laat lyk - die kool, mielies, nagereg is alles ewe onsmaaklik.*

Ook ander latere eerbiedwaardige predikante het in hulle jeugjare hartroerende redes gehou oor die gehalte van die kos van Voortrekker. Dit was veral groentes soos kool en spinasie wat die onderwerp van klagtes gevorm het. By een huisvergadering het 'n student versoek dat die huiskomitee moes ondersoek instel na die "kleur of geur" van die persoon by wie die groente aangekoop word. Die inwoners het wel gereeld allerlei voorstelle aan die hand gedoen om die gebreke reg te stel. Die probleem was dat dit dikwels botsende of baie moeilik uitvoerbare voorstelle was omdat dit groot kostes sou meebring. Soms is die voorstelle wel geïmplementeer om net by die volgende huisvergadering die onderwerp van klagtes te wees. By geleentheid het die huisvergadering selfs besluit dat die huisvader en die matrones daagliks aan dieselfde beproewing en risiko as die studente onderwerp moes word. Ook hierdie maatreël het nie die klagtes oor die kos laat ophou nie. Meesal het prof De Loor die sake behendig beredder. Op die huisvergadering van 9 Junie 1948 is die volgende drastiese voorstel met motivering vir die aanstelling van 'n blanke kok deur JM Fourie en JS Marais ingedien en eenparig aanvaar:

1. Dit is onmoontlik vir die matrone om volle beheer uit te oefen oor die bediendes.
2. Ten einde die jaar in en jaar uit se hopelose voorbereiding deur 'n swart kok vergoed die nek in te slaan.
3. Aangesien hy 'n naturel is, is dit vanselfsprekend dat hy nie moeite vir blanke kosgangers sal doen nie, waar dit positief anders gesteld sal wees met 'n blanke kok.
4. Dat hy en die matrones in nouer verband sal kan saamwerk en mekaar beter sal kan begryp.
5. Dat die geagte huisvader dan minder moeilikhede sal ondervind met die kosgangers en dat die blanke kok en huisvader ook probleme vertroulik met mekaar sal kan bespreek.
6. Dat die blanke kok sal moet sorg dat groente van 'n swak gehalte beslis nie gekook sal word nie, bv moere, verkrimpte en glaserige ertappels, harde groen bone ens.
7. Dat 'n blanke kok wel teenwoordig kan wees in 'n huisvergadering wanneer daar ontevredenheid bestaan i s voedsel en dat die huisvader in die verband nie genader sal word nie maar wel die kok.
8. Dat ons nie langer kans sien om kos te eet wat deur 'n alte dikwels dronk en slordige kok voorberei word nie.

Ons versoek dus die geagte huisvader indien hy die belange van die kosgangers op die hart dra en 'n oplossing vir ewige moeilikhede i.s. voedsel wil vind, en indien hyself nie daartoe geoorloof is nie, om onmiddellik met die direksie in verbinding te tree nadat 'n versoekskrif ingedien is, onderteken deur al die inwoners. Indien dit nie die gewenste uitwerking het nie, moet die ouers wat kosgangers hier onderhou, onmiddellik ingryp met 'n versoekskrif en bogenoemde saak onder aandag van die Direksie bring.

Vyf dae later op 14 Junie rapporteer die Huiskomitee die uitslag van hulle gesprek met prof De Loor oor die besluit: "Die Huisvader het op die oomblik geen akkommodasie vir so 'n kok nie. Verder sal daar 'n samespreking plaasvind met die matrones oor die hou van kontrole in die kombuis." Hoewel

daar nog 'n lang debat gevolg het, besluit die vergadering uiteindelik om die optrede van die Huiskomitee goed te keur en dat met die onderhandelinge voortgegaan moes word.

In die loop van 1949 het die kosklagtes egter so ernstig geword dat 'n eenparige petisie deur die huis aan die direksie voorgelê is met die versoek dat die matrone vervang moes word. By 'n spesiale huisvergadering het twee direksielede, professore De Loor en Coertze, verduidelik dat die probleme nie slegs aan die deur van die matrones gelê kon word nie, maar ook aan kombuistoerusting wat al verslete geraak het en nie meer aan die nodige vereistes voldoen het nie. In ieder geval is aan die begin van 1950 'n nuwe matrone in die persoon van mev Rompel aangestel. Selfs die nuwe matrone kon nie aan die studente se verwagtinge voldoen nie. Skaars 'n maand na haar aanstelling het een van die huislede die gedagte uitgespreek dat aan haar 'n nuwe kookboek persent gegee moes word, omdat sy blykbaar al die resepte van die vorige matrone net so oorgeneem het.

Nie al die inwoners het altyd met al die kosklagtes saamgestem nie en wou ook nie altyd aan die kosstakings deelneem nie. Dit het van tyd tot tyd nogal onderlinge spanning in die huis laat ontstaan. 'n Voorbeeld hiervan het in 1950 voorgekom. Reeds vroeg in die jaar is 'n kosstaking gehou wat klaarblyklik nie die verwagte resultate opgelewer het nie. Toe is 'n tweede staking beplan wat egter totaal misluk het. Dit het 'n nasleep gehad op die huisvergadering van 5 Junie 1950. Daar is allerlei verwyte gemaak teenoor diegene wat na die eerste staking agteraf by die huisvader en matrone gaan verskoning maak het na die eerste staking. Van die kant van die huiskomitee was die verwyt dat sulke optrede die huiskomitee aan die pen laat ry het. Daar is selfs die gedagte uitgespreek dat sulke persone moes erken of so nie moes die huiskomitee ondersoek instel en hulle aan die man bring. Andere het weer geëis dat almal dadelik en duidelik moes kant kies en dan daarby staan. Een student het selfs gedreig om na die koerante te gaan. Uiteindelik was die besluit:"Daar word besluit per hoofdelike stemming dat daar in die toekoms nog gestaak sal word indien (die) toestand nie verbeter nie."

Die saak is egter ontlont toe besluit is om 'n koskomitee aan te wys met die opdrag om klaers te woord te staan, voorstelle in verband met die kos te ontvang, die voorstelle aan die owerhede voor te lê en toe te sien dat dit uitgevoer word. Die drie lede van die koskomitee wat die feitlik onmoontlike opdragte moes uitvoer, was CJ Smit (sekr van die huiskomitee), JL van Staden en TA van Dyk. Ook hierdie maatreël het egter gou geblyk nie regtig suksesvol te wees nie en by die huisvergadering van 29 Augustus 1950 is genotuleer:"Mnr Van Dyk (komiteelid) slinger 'n verwyt teen die huis omdat niemand hulle opwagting gemaak het met konstruktiewe idees by die Koskomitee nie."

### *Ontgroening (=verwelkoming)*

'n Vierde saak wat feitlik jaarliks op een van die huisvergaderings ter sprake gebring is, was die kwessie van ontgroening. By die sewende huisvergadering wat einde Augustus 1942 plaasgevind het, is Punt Janson se verslag oor die saak aan die huis soos volg genotuleer:

Die Voorsitter lig ons kortliks in wat gebeur en vasgestel is met die ontmoeting by die rektor. Ontgroening soos dit in die verlede bestaan het, is definitief afgeskaf. Ons staan voor die voldonge feit, en die rektor is bereid om besonder sterk op te tree by oortredings. Die voorsitter doen 'n beroep om medewerking om 'n nuwe stelsel te ontwerp.

Uit die vergadering het die eerste reaksie gekom van niemand minder nie as PS Dreyer. Sy rede is so opgeteken:

*Mnr PS Dreyer wys daarop dat, soos hy ontgroening geken het in die verlede, die doel was om juniors in te lyf in die Universitêre lewe en om die eerstejaars ondergeskik te maak aan hulle meerderjarige studente. Die sisteem het ontaard en onbalanseerd(!) geraak en die enigste sisteem is om die skreeuery en opkeilery stop te sit. Hy meen dat die ontgroening langer gerek moet word en dat 'n strafstelsel ontwerp moet word as 'n eerstejaar hom wangedra, bv kleure ontsê, stemreg ontneem ens. Ook moet eerstejaars deelneem aan kulturele en sportaktiwiteite.*

Nadat die saak nog verder kortliks bespreek is, is 'n komitee bestaande uit Punt Janson, PS Dreyer en PM Smith aangewys om die saak te ondersoek en

met voorstelle te kom. Die voorsitter vra dat die komitee as "doopkomitee" sal optree. In hierdie komitee is baie van die "dooprites" wat vir baie jare by die inlywing van eerstejaars in Voortrekker in gebruik was, geskep. Een van die tradisies wat toe al gevestig was, was dat die eerstejaars die seniorstudente tot in Septembermaand "meneer" moes noem. Eers dan het die "ontheffing" plaasgevind en kon die "menere" op hulle name genoem word. 'n Uitsondering op hierdie reël het in 1948 voorgekom toe die huisvergadering van 1 Maart besluit het:"... dat, met die oog op die algehele verbetering van die gees in die Tehuis, die eerstejaars vanjaar nie meer "Meneer" sal sê nie en dat hulle ook versoek sal word om die seniors op hulle algemene gebruiklike name te noem."

Net die volgende jaar egter het daar weer aan die Universiteit onrus rondom die saak van ontgroening ontstaan. Die gevolg was dat die Universiteitsowerhede vir die soveelste keer elke ontgroeningsaktiwiteit verbied het. Dit het weer daartoe gelei dat by die huisvergadering van 28 Maart 1950 besluit is:

*Aangesien daar geen ontgroening meer is nie, wil mnr Van Dyk ook die tweedejaars die huisdoop laat meemaak. Op voorstel van mnr J Botha besluit die huis om daarmee nog te talm totdat woelinge omtrent ontgroening verby is.*

'n Ander gebruik wat reeds in die jare veertig in breër Universiteitsverband ten opsigte van die eerstejaars ingevoer is, was die sogenaamde "ontgroeningskaart". Aan elke eerstejaar is so 'n kaart uitgereik waarop die "dienste" wat die eerstejaar in die loop van die jaar aan die koshuis en die Universiteit gelewer het, aangeteken is en waarmee 'n aantal krediete verdien is. Alleen aan eerstejaars wat aan die einde van die jaar die vereiste aantal krediete verdien het, is dan die reg toegeken om 'n Universiteitsbaadjie te dra. Die meeste studente het dit as 'n besondere eer beskou om 'n kleurbaadjie te mag dra en daarom is die kaarte getrou bygehou. Soms het die Voortrekkermanne in die ver-











band ook maar probleme ondervind en het hulle soos op 12 Augustus 1947 die volgende besluit moes neem:

*Die volgende saak was die ontgroeningskaart van die eerstejaars. Mnr Herbert Dreyer wys daarop dat hulle alleen kleure kan kry as hulle 'n ontgroeningssertifikaat toon. Hy stel dan voor dat, aangesien daar nie meer genoeg kaarte is nie en daar ook nie geld in die kas is om te koop nie, die eerstejaars self moet betaal. Omdat daar geen teenvoorstel is nie, word dit algemeen aangeneem. Mnr Izak Joubert stel voor dat die helfte van die geld dan volgende jaar afgeskryf word van hulle huisfooie.*

Dit is nie bekend wat van die voorstel van Izak Joubert geword het nie en of die tweedejaars van 1948 wel afslag op hulle huisfooie gekry het nie.

Hierdie viertal sake het dwarsdeur die hele geskiedenis van Voortrekker se bestaan die aandag van die inwoners geniet. Die saak wat egter die meeste keer op die sakelyste van die huisvergaderings gestaan het, was die koskwessie. Feitlik jaarliks is daar by meer as een geleentheid ure daaraan spandeer. Matrones het gekom en gegaan, kombuise is hernu en opgeknap en geregte is verander, sonder dat die klagtes ooit heeltemal opgehou het. Dit kom voor asof die grondoorsaak van die probleem nooit openlik ter sprake gekom het nie, hoewel dit ook wil lyk of die twee huisvaders wat Voortrekker gehad het, deurentyd presies geweet het wat dit was en daarom so behendig met die studente kon werk. Meer sensitief was die saak van ontgroening, inlywing of oriëntering wat by meer as een geleentheid heelwat spanning tussen die studentekoshuise in die algemeen en Voortrekker in die besonder en die Universiteitsbestuur tot gevolg gehad het.

### *Jool, Sport, Sosiaal*

Behalwe hierdie sake was daar ook ander bedrywighede wat jaarliks die studente se aandag en natuurlik ook tyd in beslag geneem het. Daar was die jaarlikse jool, allerlei sportaktiwiteite en natuurlik ook die sosiale lewe. Daarom is daar jaarliks verskeie sub-komitees aangewys om hierdie sake te organiseer en die inwoners van die huis daarin te lei. Die joolkomitee se verantwoordelikheid was om die huis se deelname aan die jaarlikse joolpoging van die Uni-





*Gerhard Grobler eis nog 'n slagoffer*



*Die kampioene:*
*Peet Langley en Johan van Oudtshoorn*

versiteit te beplan en te sorg dat dit ten uitvoer gebring word. Op die wyse het oor die jare wat Voortrekker bestaan het, derduisende rande (aanvanklik natuurlik ponde) hulle weg na verdienstelike projekte in die breër gemeenskap gevind.

'n Tweede belangrike komitee, wat dwarsdeur die bestaan van Voortrekker, 'n funksie gehad het om te vervul, was die Geselligheidskomitee. Dit was die komitee se verantwoordelikheid om dwarsdeur die jaar aan die inwoners, "dansers" en "non-dansers", se behoeftes en wense aandag te gee.

Die sportkomitee was die grootste en is saamgestel uit die verteenwoordigers van 'n hele aantal sportsoorte soos atletiek, boks, krieket, tennis, tafeltennis, rugby, hokkie, jukskei, stoei, brug en skaak. Nie al hierdie sportsoorte het jaarliks eweveel belangstelling en entoesiasme opgewek nie en soms was daar vir sekere van die sportsoorte onder die inwoners geen verteenwoordiger te vind nie. Nogtans het die sportkomitee jaarliks gesorg dat diegene wat wou, kon deelneem.

Later het die Boeresportkomitee jaarliks die belangrike funksie gehad om te sorg dat die beste moontlike span vir die interhuis Boeresport op Lentedag saamgestel en die inwoners opgevorder en begeester word om hulle span te gaan ondersteun. Uit Voortrekker het menige stoktrek, skilpadtrek en hoenderhaanskopkampioen gekom. Vir die manskoshuise was die groot prys egter altyd om die toutrekkompetisie te wen.



*1961: Trotse huisvoorsitter, Chris Rossouw met Boeresport-trofee*

*Legendariese Toutrekspan 1961 - Nico Brayshaw dryf. Van voor: Peet Kruger, Johan van Oudtshoorn, Schabord Retief, Jan Schoeman, Rondekop Kruger, Gerhard Grobler, Chris Rossouw en Neil Steyn*

In breë verband was daar natuurlik die jaarliks Intervarsity, soms teen Stellenbosch, soms teen die Pukke en later feitlik uitsluitlik teen Wits. Dit het weer gepaard gegaan met die sogenaamde "Singsongs" waar vooraf studenteliedjies geoefen is waarmee die rugbyspanne aangemoedig kon word en waar ook vooraf "gees" gebou kon word. Aan die Voortrekkermanne het dit weer die geleentheid gegee om van tyd tot tyd "massaslepe" met Dames Tehuis (= Ons Laer en later algemeen bekend as "Die Fant") te reël. Hierdie massaslepe het menige Voortrekkerman aan 'n aster gehelp wat dikwels daarna ook 'n lewensmaat geword het. Dit was die gebruik dat die sang- of rasieleiers by elke sing-song-geleentheid allerlei "wyshede", kwinkslae en grappe kwytraak. Soms was dit maar 'n bietjie bedenklik van aard. By geleentheid, toe Voortrekker weer 'n massasleep met Dames Tehuis gereël het, het die huisvergadering besluit om die Studenteraad te versoek om toe te sien dat die rasieleiers nie sulke "skurwiteite" kwytraak nie.

'n Ander komitee wat mettertyd ontstaan het, maar wat baie groot moeite ondervind het om die manne te inspireer en te motiveer om hulle te ondersteun in die uitvoering van hulle edele taak, was die tuinkomitee. In die verband spreek die volgende aanhalings uit die notule van die huisvergadering van 22 April 1948 baie duidelik:

*Mnr B Oberholzer verneem na die werksprogram van die komitee, waarop die konvenor, mnr F Prins, verklaar dat die werksaamhede tydelik gestaak is weens praktiese redes, soos kwellende toetse. Mnr B Oberholzer wys vervolgens daarop dat lede van die huis wat nie onder die kwellings gebuk gaan nie wel kon gewerk het. Mnr Bok van Schalkwyk verklaar dat die lede van die huis nie gereeld kom werk nie en mnr Prins vestig die huis se aandag op die feit dat baie lede van die huis glad nie kom werk nie.*

Al hierdie genoemde sake en bedrywighede het oor die jare daarvoor gesorg dat onder die inwoners en oud-inwoners van Voortrekker 'n besondere gees van samehorigheid en selfs eensgesindheid ontwikkel het.

Dit is wel duidelik dat die tradisies wat in Voortrekker tot stand gekom het, hoegenaamd nie van so 'n aard was dat dit die inwoners in isolasie laat lewe het


*Koos le Roux wag geduldig*

nie. Inteendeel, inwoners het die volle geleentheid gehad om sowel in koshuisverband asook in die breër Universiteitsverband, deel te neem en sodoende gevorm te word vir die lewe wat gewag het. Uiteraard was die akademiese toerusting die vernaamste doelwit waarna in Voortrekker gestreef is en die meeste oud-inwoners het later op 'n verskeidenheid van lewensterreine uitgeblink en besondere dienste op hulle onderskeie terreine gelewer. Dit geld veral van die kerklike terrein omdat feitlik al die predikante van die Ned Herv Kerk en ook 'n aantal van die NG Kerk wat voor 1971 afstudeer het, inwoners van Voortrekker was. Dit geld egter net so goed van verskeie ander lewensterreine soos die regswêreld, die mediese beroep, onderwys, joernalistiek, die politiek, ensomeer. Dit was egter juis in die eerste jare van Voortrekker se bestaan dat die basis gelê en die tradisies geskep is wat "... van die seuns manne gemaak het..." en hulle help toerus het vir die lewe.

In een opsig het 1950 die afsluiting van 'n tydperk en die begin van 'n nuwe bedeling beteken. Vanaf 1940 tot 1950 is die huiskomitee telkens aan die begin van die jaar, gewoonlik in Februariemaand, eers gekies. Volgens die konstitusie van die huis, is aan die einde van elke jaar 'n Interimkomitee saamgestel, onder wie se leiding die aanvanklike beplanning vir die volgende jaar se aktiwiteite gedoen is. Dit het geblyk nie die beste metode te wees nie en was van tyd tot tyd rede vir kritiek. In die loop van 1950 is die konstitusie volledig en grondig hersien, en dit het daartoe gelei dat vanaf die einde van 1950 die verkiesing van die opvolgende jaar se huiskomitee reeds aan die einde van die vorige jaar kon geskied.

## Die tweede dekade: 1951 tot 1960

In hierdie tien jaar is Voortrekker stadig maar seker uitgebou tot 'n koshuis waarmee die ander koshuise deeglik rekening moes hou. Op alle gebiede het dit gegeld: studentepolitiek, sport, sosiale aktiwiteite, maar veral ook op die belangrike terrein van die akademie. Die inwoners het ruim geleentheid gehad om die universiteitslewe ten volle te benut en te geniet. Terselfdertyd is in die Huis self 'n hegte onderlinge band gesmee tussen studente van alle studierigtings. Hoewel die Huis in die eerste plek tot stand gekom het om die tokkelokke van die Nederduitsch Hervormde Kerk te huisves, is ook studente van ander studierigtings en ook van ander kerke toegelaat en verwelkom. Trouens vir die Nederduitsch Hervormde Kerk was dit vir die vorming van sy toekomstige predikante van die grootste belang dat hulle met studente uit die ander wetenskappe moes skouers skuur.

Op die eerste huisvergadering van die nuwe dekade op 28 Februarie 1951 het die voorsitter PT Jacobs 'n ernstige beroep op al die lede van die Huis gedoen om hartlik saam te werk. Dit was sy hartewens dat al die lede van die Huis sou voortbou en uitbou op die waardige naam van Voortrekker. Inderdaad het hierdie wens van die voorsitter van 1951 in die loop van die volgende tien jaar, ondanks mindere en soms ook meerdere struikelblokke, tog in vervulling gegaan.

### *Langtiekie of speldbel*

Uitsonderlik was dat in die betrokke jaar die Huis nie minder nie as in ses huisvergaderings byeengekom het. Meestal is met drie of vier en soms selfs met net twee huisvergaderings per jaar volstaan. Die Huiskomitee van 1951 wou die daad by die woord voeg en het daarom beoog om streng dissipline in die huis te handhaaf. Dit het egter sommer vroeg in die jaar tot 'n botsing met sommige van die inwoners gelei. Die saak wat die botsing veroorsaak het, was die gebruik van die sogenaamde "langtiekie" by die telefoon. Een van die Huiskomiteelede het naamlik die speld wat in die telefoondraad gesteek was, verwyder tot misnoë van die gereelde gebruikers daarvan. Hulle standpunt was dat die Huiskomiteelid "ultra vires" gehandel het. Op 13 Maart is daar toe 'n spesiale huisvergadering gehou waar die hele aand oor die saak debat gevoer is en waarby selfs die Huisvader prof De Loor se hulp ingeroep is. Die begrip "ultra vires" is oor en oor deur verskillende sprekers gebruik, wat die indruk laat dat dit 'n nuwe begrip was wat sommige studente pas mee kennis gemaak het.

Nadat die vergadering in 'n stemming beslis het dat die Huiskomitee inderdaad "ultra vires" gehandel het en die voorsitter verplig was om die inwoners om verskoning te vra, het prof De Loor aan die woord gekom:

*Prof wys daarop dat die juridiese nie teenoor die morele gestel kan word nie, maar dis twee dinge wat hand aan hand gaan. Die studente 'stink' reeds by die foonowerhede as gevolg van speldbellery en dit is dinge wat nie behoort so te wees nie.*

Verder het hy sy heelhartige steun en goedkeuring aan die optrede van die Huiskomitee geheg. Dan volg die interessantheid dat nog tydens dieselfde vergadering waar die Huiskomitee moes verskoning vra, 'n mosie van volle vertroue in die Huiskomitee eenparig deur die vergadering aanvaar is! Die "ultra vires"-argument het verdwyn, maar die langtiekie kon nie maklik uitgeroei word nie.

### *Tennisbane*

Op die Huisvergadering van 18 Junie 1951 is die planne voorgelê vir die bou van tennisbane. Volgens die berekeninge sou die koste £174 beloop. Die Direksie was bereid om £100 by te dra as die in-



woners £50 sou bydra.Die verskil sou deur die tennisspelers self bygedra word. Die besluit was eenparig om voort te gaan met die oprigting en die voorsitter het die mening uitgespreek dat dit "'n bate is vir ons kinders en kindskinders." Uiteindelik was die werklike oprigtingskoste £194, wat die Huis met 'n skuldlas van £44 gelaat het. Die oë is weereens na die Direksie gerig met die versoek om op 'n £1 vir £1 basis te help. Uiteindelik is die skuld toe wel afgelos.

Nadat die tennisspelers hulle geriewe bekom het, het die ander sportsoorte ook in die visier gekom en is die voorneme uitgespreek dat dit ook op standaard gebring moes word. Die eerste waaraan aandag gegee is, was krieket en tydens die huisvergadering van Augustus 1951 is besluit om die nodige apparaat aan te koop. Daarmee was die beskikbare fondse egter uitgeput en moes die ander sportsoorte noodwendig eers weer wag.

### *Koerante*

Eers op 26 Mei 1952 het die inteken op 'n Engelse koerant weer ter sprake gekom. Thomas Langley het naamlik gevra dat oorweeg moes word om op die Daily Mail in te teken, mits die finansies dit sou toelaat. Teen 1954 blyk dit egter dat *The Star*, asook sowel die Afrikaanse as Engelse Sondagkoerant beskikbaar was. Die plaaslike Afrikaanse Dameleeskring het gereeld van die sitkamer vir hulle byeenkomste gebruik gemaak en as waardering het hulle vir die Huis op Die Huisgenoot ingeteken.

### *Saalbou*

Op 24 Maart 1952 het die insameling van geld vir die aanbou van 'n saal vir die Universiteit op die agenda van die huisvergadering verskyn. CJ Smit (Ou Priester) het die inwoners opgeroep om die saak heelhartig te ondersteun. Sy argument was dat die kompetisie wat die ander koshuise gebied het baie sterk was en dat almal daarom moes meedoen. Hy is sterk ondersteun deur JC de Lange wat geesdrif probeer aanwakker het deur daarop te wys dat 'n koperplaat in die toekomstige saal aangebring sou word waarop die bedrae wat elke koshuis ingesamel het, aangedui sou word. Teen die einde van die dekade is die Aula, inderdaad 'n sieraad vir die Universiteit, wel in gebruik geneem. Van die studente van 1952 was daar nie meer een in Voortrekker oor nie en die koperplaat het nie verskyn nie. In elk geval het Voortrekker ook 'n behoorlike aandeel gehad dat die saal wel opgerig kon word.

### *Ongelukkige gebeure*

Teen die einde van 1952 het daar gebeure plaasgevind wat tot dissiplinêre optrede teen die Huis gelei het, maar waaroor daar nogal groot geheimsinnigheid bestaan. Dit is asof die inwoners 'n sluier daaroor wou trek. Ten spyte van versoeke het niemand na vore gekom om die saak op te klaar nie. Die gebeure word dus hier net so versluierd weergegee. Op 18 Augustus 1952 het 'n huisvergadering plaasgevind waarvan die notule nog deur die dienende voorsitter JBJ van Rensburg en sekretaris CJ Labuschagne, onderteken is. Dit dui daarop dat daar waarskynlik nog in September 1952 'n huisvergadering (die afsluitingsvergadering?) gehou is waarop, in lyn met die tradisie, 'n huiskomitee vir die volgende jaar aangewys is. Die volgende huisvergadering vind egter op 16 Februarie 1953 plaas onder leiding van prof De Loor en uit die notule blyk die volgende:

*Die doel van die Huisvergadering, deur professor De Loor byeengeroep, was 'n uitweg te soek vir die netelige posisie waarin die huis verkeer het as gevolg van die strafmaatreëls opgelê deur die Dissiplinêre Komitee. Slegs seniors is tot die vergadering toegelaat.*

*Professor De Loor het verduidelik dat dit vir die huis onmoontlik is om met die normale aktiwiteite voort te gaan onder die strafmaatreëls. Om die probleem op te los, het professor De Loor aan die hand gedoen dat 'n komitee van 5 lede gekies moet word om al die pligte van die huiskomitee na te kom. Hy het aangebied dat alle verantwoordelikheid van die komitee dan op hom sou rus. Die verwelkoming van eerstejaars sou dan weer die normale gang gaan onder toesig van die komitee.*

*Mnr Hans Koorts het die voorstel gesekondeer.*

*Na bespreking is die voorstel van professor De Loor sonder enige teenvoorstel aangeneem.*

*Verder is besluit dat die komitee die naam skakelkomitee sou dra.*

*Professor De Loor het verder die hoop uitgespreek dat hy in staat sou kon wees om teen die einde van die eerste kwartaal aan die Dissiplinêre Komitee te vertel dat die sake vlot verloop in Voortrekkertehuis en dat die Dissiplinêre Komitee dan moontlik die strafmaatreëls sou terugtrek.*

Die skakelkomitee wat daarna verkies is, was E Ferreira (voorsitter), B Segal (onder-voorsitter), P Basson (sekretaris), asook G Malherbe en H Visser. Onder hulle leiding het die Huis rustig voortgegaan totdat prof De Loor by die huisvergadering van 9 Junie 1953 kon aankondig dat die rektor die straf wat die Dissplinêre Komitee opgelê het, opgehef het.

### *Tweespalt onder die inwoners?*

Die voorgenoemde ongelukkige gebeure het blykbaar 'n ander spanning wat reeds bestaan het en wat daarna ook maar altyd bestaan het, ernstig verhewig. Dit het daartoe gelei dat nog voordat 'n nuwe huiskomitee by die vergadering van 9 Junie 1953 aangewys kon word eers oor 'n ander saak wat deur Hannes Kruger aanhangig gemaak is, debat gevoer moes word. Met prof De Loor nog steeds in die voorsitterstoel, het hy gestel dat daar 'n ernstige tweestryd in die Huis aan die gang was tussen tokkelokke en non-tokkelokke. Die oplossing wat hy aan die hand gedoen het was om die huiskomitee te vergroot tot 8 lede, waarvan 4 dan tokkelokke en 4 non-tokkelokke kan wees.

Prof De Loor se standpunt was dat hy hom nie baie steur aan sulke struwelinge binne die huis nie, solank as daar net in eenheid na buite opgetree word. Grappenderwys het hy onder die aandag gebring dat indien die voorstel aanvaar sou word, " ... die tandedokters en ander groepe ook moontlik verteenwoordigers mag eis." Gelukkig het die vergadering besluit om prof De Loor se raad te volg en is daartoe oorgegaan om 'n huiskomitee te kies "...soos in die verlede". Die manne wat verkies is, was E Ferreira (voorsitter), Labuschage (geen voorletters), B Segal, D Fourie, G Malherbe, F Spies en P Basson.

Onder leiding van die huiskomtee het die res van die jaar voorspoedig verloop.Dit het daartoe gelei dat die voorittersverslag op 28 September 1953 onder "luidrugtige toejuiging" aanvaar is en dat mnr E Ferreira by dieselfde geleentheid weer as die huisvoorsitter vir 1954 aangewys is.

### *Prof De Loor ongeduldig*

Prof De Loor het gewoonlik al die klagtes oor die kos, die kombuis, die matrone en die bediendes, waarvan daar jaarliks 'n stewige hoeveelheid was, gelate en geduldig aangehoor. Uitsondering op die reël was op die afsluitingsvergadering van 28 September 1953. By die geleentheid is daar weer oor alles en nog wat klagtes geopper. Dit het prof De Loor skerp laat reageer: "Prof De Loor kom aan die woord en spreek hom sterk uit teen die stakings en 'squeels'. Dit het 'n obsessie en siekte geword om te 'squeel', het prof De Loor ten slotte verklaar."

Studente laat hulle egter nie maklik die mond snoer nie, en onmiddellik is een op die been: "Mnr Olckers antwoord dat elke obsessie en siekte 'n rede het en dit is teen hierdie rede wat die huis beswaar maak"

Die notule vermeld nie of en hoe prof De Loor hierop gereageer het nie, maar verklaar slegs (veelbetekenend?):"Hierna is die vergadering verdaag."

Een ding was baie duidelik: ten spyte van die ongeduld van die altyd geduldige prof De Loor, sou die klagtes en stakings rondom kos nie ophou nie. Die tradisie het te sterk gevestig geraak.

### *Groter eendragtigheid*

Op die huisvergadering van 28 September 1953 is JF (Blaas) Mouton as ondervoorsitter en Thomas Langley as addisionele lid op die huiskomitee verkies. Aan die begin van 1954 het Blaas voorsitter van die huiskomitee geword en dit gebly tot die einde van 1955. Thomas het in die middel van 1955 ondervoorsitter geword en teen die einde van die jaar by Blaas oorgeneem om in 1956 as voorsitter te dien. Terselfdertyd het beide in 1955 op die Studenteraad gedien, terwyl Thomas in 1956 voorsitter van die studenteraad was. Aan hierdie tweemanskap, die een 'n tokkelok en die ander 'n regsstudent, se insig, lojaliteit teenoor en saamwerk in belang van Voortrekker was dit te danke dat daar groter eendragtigheid onder die inwoners gekom het en dit het die beeld van die huis na buite ten goede gekom. Hulle was natuurlik nie alleen nie maar is bygestaan deur lojale medelede.

Die gebeure van 1952/53 het hulle duidelik onder

die besef gebring dat iets gedoen sal moet word om Voortrekker se geskende beeld na buite te herstel. Dit was daarom hulle doelwit. Om die doelwit te bereik wou hulle eers groter eendragtigheid onder die inwoners bewerkstellig. Die wyse woorde van prof De Loor was vir hulle 'n riglyn: al sou daar binne die huis groepsvorming wees, solank die optrede na buite eendragtig was! Dit het hulle beproef en die "raids" het geblyk 'n effektiewe middel in die verband te wees. Die gemeenskaplike opponente of vyande teen wie opgetree moes word, het die eendragtigheid na binne sterk bevorder. Al het die organisering voor die jaarlikse huiskomiteeverkiesings min of meer langs die lyne van tokkelok vs non-tokkelok, nog bly voortduur, het dit nie die eendragtigheid na buite geskaad nie.

Blaas Mouton herinner hom die gebeure nog soos volg:

*Toe ek in 1954 voorsitter van Voortrekker geword het, was die koshuis se aandele by die Universiteit baie laag. Daar is skaars kennis van ons geneem. Ons het toe besluit:Tot hiertoe en nie verder nie. Ons gaan sorg dat daar in die toekoms van Voortrekker kennis geneem sal word.*

*Nou was die belangrikste dat ons geledere sal sluit. Daar moes 'n eendragtigheid en lojaliteit gekweek word wat ongekend is aan Voortrekker. Een van die pogings om die eendragtigheid te bevorder, was 'operasie raids'. En die slagveld was dan Sonop of Kollege.*

*En so het Sonop dan aan die beurt gekom. Ons het dan ook hierdie middernagtelike broekoorlog deeglik beplan. Ons het besluit om in twee aanvalsmagte te verdeel. Die een groep sou links om die blok beweeg en die ander regsom. Net voor ons vertrek, vra een eerstejaar: 'Meneer kan ons maar met messe ook steek?'*

*Ek was saam met die groep wat links om die blok beweeg. En net voor ons die draai daaronder om die blok vat, kom Ben Laing, uitasem daar aan: 'Blaas, Blaas, Kollege is ook in aantog!' Hy het ook skaars klaar gepraat toe sny die gille deur die lug waar die regtervleuel en Kollege mekaar groet. En algou was ons ook by. Jy sien net hoe die manne mekaar pak en die broeke waai.*

*Een van ons eerstejaars, met die bynaam Papadopoulos (Jannie Kruger-SJB), was 'n gewigtige man met 'n massa van ongeveer 150kg. Ek kry hom na 'n ruk met sy broek nog veilig om sy groot boude. Ek vra hom hoe hy dit nog tot nou oorleef het. 'Maklik' sê hy, 'ek pluk 'n man net ondertsebo, klim wydsbeen oor hom en beveel hom: 'Trek uit jou broek of ek !!!!!!!!! jou! En dan trek hy ewe haastig met 'n bekommerde gesig sy broek uit.' Later, toe ek hom weer so deur die geveg raakloop, was hy ook sonder broek. 'n Hele paar het hom gepak en ontbroek. Sy broek was dan ook totaal weg.Die volgende môre toe ons klas toe stap, sien ons in een van die bome se takke 'n groot donker kol. By nadere ondersoek moes ons sien dit is Papadop se broek.*

*En so het ons Voortrekker se aandele opgestoot. En na jare van droogte op die Studenteraad was ons aandele so hoog dat Thomas Langley en ekself in 1955 daarop verkies is.*

*Lank lewe Voortrekkertehuis in ons manneharte!*


***Papadopoulos Kruger vermaak die skare***

Op sy beurt dink Thomas Langley, advokaat, politikus en die Republiek van Suid-Afrika se Ambassadeur in die Tsjeggiese Republiek in die jaar 1995 so oor sy belewing van Voortrekker:

*Die redakteurs het beperkings geplaas wat die woordetal betref en wil boonop 'nie 'n jaarverslag' hê nie: liefs 'vertellings' oor interessante gebeure: 'n vaal Boereseuntjie uit verre Noord-Transvaal se reis*

*na en aankoms in Pretoria ( en by 'n plek genaamd Voortrekker Tehuis); ontvangs deur die imponerende Huisvader wat met 'n Hollandse aksent Pandak 2 as kamer aan jou toewys en wie jy later hoor allerweë bekend is as prof Boep de Loor (wat na vyf agtereenvolgende nagtelike oproepe waarin hy meegedeel word dat De Loor's Bakkery se broodwa op die of daardie hoek omgeval het sê: 'Gods mynere wees nou bietjie oorspronkelijk!' Die volgende aand weer 'n oproep: 'Professor ons wil net vir jou sê dat De Loor's se broodwa nie op die of daardie hoek omgeval het nie); ontgroening met groen strikdas en groen knoop (met die komplimente van Grant MacKenzies), oor welke groen knoop 'n studentekomitee waarvan jy voorsitter was omtrent vyf jaar later sou aanbeveel:dat as daar dan nou probleme is met die dra van 'n groen knoop deur lenks, laat hulle dan 'n ougoud (synde een van die Universiteitskleure) knoop dra, maar jou eie groen knoop uit daardie tyd bewaar jy steeds saam met ander UP-stukke as kleinode; Pandakparties, huisvergaderings, raids, Jool, Intervarsity, huisdinee, en die manne wat so teen die middag van die huisdinee se kant met 'n tassie 'n ekspidissietjie maak ooswaarts in Lynnwoodweg af............ . Dit word vertel dat na so 'n huisdinee een van die dineegangers besig was om van Pandak se trappe af van die ander toe te spreek. Toe doem prof Boep se gestalte hier uit die skaduwees op en hy sê vir een van die aanwesiges: 'Kom ons gaan sit jou in die bed' en toe sou die antwoord gewees het:'nee, Professor, kom ons gaan sit jou in die bed!' Jou lenkjaar sou ten einde loop met onthef-fing en eksamen, jy sou terugkom as 'n tweedejaar (alle tweedejaars is te groot vir hulle skoene en moeilikheidmakers, soos kosbetogers) en tweedejaar sou derdejaar word; huiskomitee, later Studenteraad, Huisvoorsitter, Studenteraadsvoorsitter ....... (In daardie laaste jaar ontgroen jy 'n tokkelok lenk en sewe jaar later trou jy met sy suster). Uiteindelik 1956: 'n laaste huisdinee en groet ook vir prof Boep.*

*Oor 'n paar maande sal dit 45 jaar gelede wees sedert jy die eerste keer deur Voortrekker se voorhekkie gestap en daardie heilige sale betree het; 'n leeftyd!! En nou sit jy hier in die stad waar Jan Hus (Praag - SJB) honderde jare gelede geleef en gepreek het, en jy het, sonder om te tel, al klaar jou 400 woorde gebruik en nog nie eers geraak aan die redakteurs se versoek nie. Daarom sê jy net dit wat jy die graagste wil sê by so 'n geleentheid: Voortrekker, ek onthou jou, met jou Huisvader, Matrone en al jou manne!!! Van my mees vormende lewensjare, verrykendste ure en aangenaamste oomblikke was daar by jou en saam met hulle. Daar het ek met ander leer saam wees en leef en werk - in 'n quasi-grootmens milieu het ek ervaar van vergaderingshou en verkiesings voer en deelnemer geword aan die studentewêreld se politiek en regering.*

*Soos julle weet het ek toe heengegaan en hoofsaaklik dit vir die res van my lewe gedoen. Dit kan gesê word dat ek dit in elk geval sou gedoen het. Hoe dit ookal sy: my lewenspad het deur Voortrekker geloop en ek kyk met aangename herinneringe en groot dankbaarheid op daardie pad terug.*

Thomas se politieke ambisies het hom reeds as inwoner van Voortrekker die skrik van eerstejaars gemaak wat nie aan sy politieke party behoort het nie. Adam Willemse (sr) vertel:

*Met die '54 verkiesing was Thomas Langley die senior in Valhalla. Julius Jerling se pa het vir die sappe gestaan in Westdene. Julius was 'n lenk en soos dit 'n goeie lenk betaam moes hy sekere vrae by herhaling reg kon antwoord. As Tom vra, 'Jerling, wat is daar in my kamer op die stoel?' dan moes hy antwoord: ''n Vierkleur, Meneer!' Op die vraag waar sy pa sy gat gaan sien, moes hy sê: 'Op Westdene meneer!' Op die vraag van wanneer die Sappe gaan begin agterloop: 'Teen sononder Meneer!' En op die vraag wat dan moes gebeur: ' Die Vierkleur moet hang, Meneer!'*

*Toe hy die vrae en antwoorde mooi ken, vra Tom hom: 'Waaraan hang 'n vlag?' En op sy antwoord: 'Aan 'n paal, Meneer!' is hy aangesê om 'n paal te loop steel.*

*Toe die uitslae begin uitkom, moes Jerling en Kees Gouws, sy kamermaat, elke keer met 'n Nasionale setel wat bykom die vlag uithaal, oopvou en weer toevou. Soos die Nasionale Party inhaal, het die Engelse oubaas van die huis langsaan elke keer uitgestorm om vars lug te skep, en dan word die vierkleur voor hom gevou. Toe dit na Welkom se uitslag Nasionaal swaai, is die vlag toe op 'n paal gehys waarmee hy die volgende dag die studenteoptog na Kerkplein meegemaak het!*

Blaas en Thomas se ideaal vir Voortrekker is gelukkig deur 'n groep bekwame manne wat hulle opgevolg het, verder gedra. Na hulle het dit feitlik jaarliks gebeur dat een of meer Voortrekkermanne op die Studenteraad gedien het en meermale ook as voorsitter. Tot by die einde van die dekade was al die opvolgende huisvoorsitters ook lede van die Studenteraad naamlik Nico Wolmarans (1957), Dirk Mostert (1958), Gert Pelser (1959)(ook voorsitter van die Studenteraad) en Pieter Joubert (1960) (ook voorsitter van die Studenteraad). Verder was twee ander lede van die Huis in 1960 ook nog lede van die Studenteraad naamlik Wouter van Wyk (onder-voorsitter van die studenteraad) en Rowan Cronje.

### *Nuwe geboue*

Die manne het darem nie net die tradisionele kosklagtes gehad nie. Daar was ook klagtes oor geboue, wat deeglik gegrond was, maar wat ook deeglik deur die Direksie aandag geniet het. Trouens, in die geval van klagtes oor die toestand van die twee annekse, Valhalla en Malan, het die direksie self reeds ver gevorder met die beplanning om daaraan iets te doen nog voordat die inwoners hulle klagtes gelug het. Daarom kon die volgende gesprek op die Huisvergadering van 27 Junie 1955 genotuleer word:

*In 'n roerende pleidooi vra mnr Britz hierna dat weggedoen moet word met die twee annekse. Dis 'n skande vir Voortrekker en die Universiteit dat ons in sulke geboue moet bly.*

*Prof de Loor bedank die spreker vir die gedagtes en vertel aan die huis van grootskaalse uitbreiding, sover dit geboue betref, wat beoog word. Die volledige planne lê al elf jaar in sy kantoor. Daar bestaan 'n gedagte om Valhalla en Malan te verkoop. Hy beloof in elk geval drastiese verandering.*

Inderdaad was die beplanning van 'n nuwe gebou reeds sedert die veertigerjare aan die gang. Finansiering van die bouwerk het egter 'n lastige probleem gebly. Selfs na die aankondiging van prof De Loor op die Huisvergadering van 27 Junie 1955 sou dit nog vier jaar duur voordat die gebou in gebruik geneem kon word. Uiteindelik kon op die Direksievergadering van 22 April 1959 kennis geneem word dat die gebou feitlik voltooi is teen 'n bedrag van £15750 en kon besluit word om die ingebruikneming op 1 Mei 1959 te laat plaasvind.

Valhalla is opgeknap om deur die Konservatorium vir Kerkmusiek van die Ned Herv Kerk gebruik te word en Malan is gesloop om daar 'n woning vir die Huisvader, prof PS Dreyer op te rig. Net vir die interessantheid kan gemeld word dat die Direksie op 26 Augustus 1959 die planne van die huis goegekeur het en dat die beraamde bedrag £4600 sou beloop!

Die Direksie se besluit was dat die gebou amptelik bekend sou staan as die Ds AJG Oosthuizen-gebou. Die inwoners het egter, soos reeds tevore by die ander geboue van Voortrekker die geval was, eie gedagtes oor die naam gehad en het besluit om 'n kompetisie uit te skryf. Op 9 September 1959 word die uitslag so genotuleer:

*Die volgende is die naam van die nuwe annex. Mnr PC Fourie, wat die naam 'Pastorie" voorgestel het kry die prys. (Maar dan word veelbetekend bygesê-SJB). Die annex sal dan voortaan in gemengde geselskap, 'Die Pastorie' heet.*

Die Voortrekkermanne het in verband met geboue ook allerlei romantiese toekomsdrome gekoester. Weereens was dit Piet Britz wat op 9 September 1955 die manne se geheime hartewens onder woorde gebring het: "Nou vra mnr Piet Britz dat vertoë gerig word tot die owerhede om die nuwe Dameste-huis (die latere Asterhof-SJB) op Voortrekker se gronde te laat bou. Toejuiging!"

Die hartlike toejuiging ten spyt, wou die owerhede vanselfsprekend die kwesbares beskerm, en is Asterhof op die owerheidsbestemde plek langs die Fant opgerig. Op 'n wyse totaal anders as wat die manne dit daardie aand bedoel het, en beslis anders as wat hulle toe selfs sou kon droom, het die manne se vergesigte wel in vervulling gegaan. 'n Afsonderlike damestehuis op dieselfde terrein as Voortrekker, is toe nooit gebou nie, maar 'n groot ramp het gebeur: vandag word Die Glaskas en Die Pastorie (Pandak is gesloop) deur dames bewoon!. Nou wonder 'n mens: sou die dames dalk daaraan dink om die owerhede te versoek om 'n manskoshuis op dieselfde terrein op te rig???!!!

### *Herinneringe*

Behalwe Blaas Mouton en Thomas Langley, het ook 'n paar ander manne hulle herinneringe

oor gebeure en persone uit die tweede dekade van Voortrekker se bestaan, op skrif gestel. By die terugroep van die gebeure en die persone se name, sal elkeen wat die voorreg gehad het om daarvan deel te kon wees, opnuut besef dat dit 'n verlede is wat nooit sal doodgaan vir hulle wat dit beleef het nie. Behalwe nou vir die kwellende toetse en eksamen wat van tyd tot tyd studente se lewe versuur, was dit sorgvrye en kommerlose jare, wat daagliks sy kwota opwinding, interessanthede en avontuur opgelewer het. Deur die oë van 'n koerantman, medikus en teoloog word teruggekyk:

(a) Herman le Roux, inwoner 1953 tot 1955, vir baie jare koerantman by Die Volksblad in Bloemfontein, onthou sy verblyf in Voortrekker so:

*'n Laaste indruk is normaalweg 'n blywende indruk. Maar vir my was die eerste indrukke as eerstejaar-student in Voortrekkertehuis meer blywend as die laaste dae. Dalk was dit daardie vrees vir die ontgroening, die groot aanpassing na 'n rustige skoolloopbaan op die platteland(Frankfort in die Vrystaat), onsekerheid oor baie dinge, ens.*

*Daardie oopmaak van die tasse, die uitpak van jou persoonlike besittings (en 'n bietjie proviand ingeval jy honger ly) wat krities gadegeslaan word deur senior studente(meestal tweedejaars!) sal ek nooit vergeet nie.*

*En tog: van daardie eerste besoekers aan my kamer in Pandak, wat ek met die Suidwester Ben Mouton gedeel het, was ná die ontgroening die manne met wie ek die beste oor die weg gekom het. Ek dink veral aan Hannes Horne, Neil Carse, Johan (Wonnie) Wondergem, Thomas Langley, Bobby Pickard, Nico Claasen, Nico Wolmarans, George Matfield, Boere Bester, Wepener van Rensburg, André (Terra) TerreBlanche, Jack Ferreira, Nick Grobler, Gellies Geldenhuis, Abraham Ras, Jerry Botha en my 'voog' Willie Rhoda.*

*Dit is hartseer dat ses van die manne reeds oorlede is.*

*Noudat ek na 'n klompie van die gawe, vriendelike seniors verwys het, kan ek maar net sowel sê vir watter seniors ek vrek bang was. Om een of ander rede het ek daardie eerste paar weke met vrees en bewing gekyk na manne soos Hennie Visser, Jannie van Rensburg, Piet Basson, Hentie de Waal, Spyker Bührman, Bok de Lange, Nick Swart, Blaas Mouton, Pottie Potgieter, Egges Mulder, JAAA Schroeder, Koffie van Heerden, Gerrie Jacobs, Pike Peyper, R de V Olckers, Fritz Petrick en die geheimsinnige Oom Ood. Wanneer 'n mens hulle beter leer ken het, het jy besef daar is ook baie oulike, hulpvaardige ouens onder hulle - soos Bok de Lange, Blaas Mouton en Fritz Petrick, om slegs enkeles te noem. Van die eerstejaars wat saam met my geswoeg en gesweet het, wat steeds onder my heel beste vriende tel, is dr Julius Jerling(wat na baie jare op Alberton op Hermanus gaan aftree het), Hennie Ahlers van Meyerspark, Pretoria(wie se plaas naby Alldays hom so besig hou dat hy nie behoorlik kan kuier nie), dr Diwwie de Villiers van Drie Riviere, Vereeniging, en Ikie Nel van Touwsrivier wat nou op Zwakopmund woon.*

*'n Hele paar van 1953 se eerstejaars het tragies gesterf: Coert P Venter (wat saam met dr Chris Barnard die eerste hart oorgeplant het) en Abel Grobbelaar van Philippolis is in motorongelukke dood. Dr Christo Pieterse (Coert se kamermaat) is by Waterval-Boven deur 'n vrou vermoor. Connie Crous, wat soos ek 'n joernalis geword het, is sowat vyf jaar gelede aan keelkanker oorlede toe hy nuusredakteur van Sapa in Johannesburg was. Hy het vroeër 'n vliegongeluk in Namibië oorleef.*

*Wanneer ek aan my studentejare terugdink, sien ek voor my geestesoog:*

- *Ons drink tee/koffie onder die groot ou peperboom tussen die hoofgebou en die eetsaal. 'n Eerstejaar, Dirk Mostert, kom met sy swaar tasse aangesukkel deur die Hek in Lunnonstraat(daar in die rigting van prof Verleger en Mary van der Spek se wonings). Thomas Langley roep Mostert nader en wil van hom weet wie hy is en wat hy kom swot. Mostert sê:" Wet." waarop Langley hom streng teregwys: "nie wet nie, jy sê: regte, meneer!"*

- *Abraham Ras, fris vleuel van die Ligbloues en later Oos-Transvaal wat in 'n motorongeluk naby Ermelo gesterf het, het met bloktyd water in die hoofgebou se gang gemors. Hy word met 'n ketting aan die paal regoor Loreta Convent vasgesluit - wat 'n stryd was dit nie om hom daar te kry nie! Ras is*

*briesend en toe Ben Laing heel onskuldig daar verbystap, moet hy dit ontgeld. Ras tel 'n klip op en tref Laing teen die kop. Groot konsternasie.*

*• Voortrekker durf die krieketspan van Kollege-tehuis op CBC se veld aan. Ons eerste boulers Gellies, Nico Wolmarans en Nico Grobler word wild en woes oor die veld geslaan en dit lyk of Kollege maklik ons karige totaal van 112 lopies gaan verbysteek. Uit radeloosheid kry ek 'n kans om my bybreke te boul. Die bonkige Du Buisson van Kollege slaan my eerste bal oor die bome tot in die straat vir 'n allemintige ses. Hy probeer dieselfde met die volgende bal, maar ek boul hom om sy bene. In die volgende boulbeurt kry ons nog 'n paaltjie en toe ek in my tweede boulbeurt weer twee paaltjies neem, behaal ons 'n dramatiese oorwinning met Kollege slegs vier lopies kort van die totaal. Abraham Ras storm op die veld en dra my af. Sonder twyfel my grootste oomblik as inwoner van Voortrekker.*

*• In 'n rugbywedstryd teen Sonop se eerstejaars op Loftus A vervyf ek ons enigste drie, deur die vleuel Ikie Nel, maar ons word geklop. Nogtans 'n groot eer om punte op die beroemde veld te behaal.*

*• Die fietsryer wat met die grootste spoed om die draai en deur die nou hekkie voor die hoofgebou gejaag het, was Tewie Pieters - die enigste NG-tokkelok tussen al die Hervormers. Toe hy een aand weer teen asemrowende spoed met sy fiets na Malan of Valhalla gejaag het vir 'n telefoonoproep, was die eerstejaar John O'Grady ook haastig per fiets in die teenoorgestelde rigting op pad vir 'n telefoonoproep in die hoofgebou. Nodeloos om te sê: Dit was 'n moerse 'smash' daar by die blombedding aan Lynnwoodweg se kant van die eetsaal. Toe O'Grady so deur die lug trek skreeu hy al by voorbaat: 'Ekskuus meneer, jammer meneer!*

*• Slegs enkele studente was in daardie jare bevoorreg om motors te besit. As ek reg onthou wie se motors ons as eerstejaars gereeld moes was, dan was dit dié van F du C (Lappies) Labuschagne ('n groen Henry J); die mediese student van Ceres, Piet Basson; die landbou studente Manie Erasmus ('n Jeep), sy groot vriend, Gerrie Jacobs en Duif Fourie van Hennenman (OXH); die aantreklike Guillaume Malherbe; Willem Steyn, later 'n Sprinbok-skut en Virginia se burgemeester; Fanie Spies en die minsame Rhodesiër Jack Ferreira. Andre TerreBlanche van Zeerust het 'n motorfiets gehad. Dit onthou ek baie goed, want hy het dit dikwels uitmekaar gehaal en van die onderdele in die wasbak in ons vleuel van die hoofgebou gewas!*

*• Gustav Barnard, later skoolhoof en inspekteur van onderwys in die Vrystaat, was een van die netjieste studente buite die koshuis en op die kampus, maar wanneer jy hom vroeg in die oggend in sy kamer besoek, kon jy nie glo dis dieselfde kêrel nie. Behalwe dat sy hare, wat normaalweg onberispelik gekam was, woes gestaan het, het die boeke op die vloer en op die bed bewys gelewer van intensiewe studie tot laat in die nag.*

*• Hans Koorts, nou 'n argitek in Bloemfontein, was 'n kêrel wat sy etes geniet het. Wanneer Voortrekker iemand moes afvaardig om by die Fant saam met die meisies te gaan eet, was daar nooit twyfel wie die eer te beurt moes val nie.*

*• Wanneer ek die Blommewals uit die Neutkrakersuite van Tjaikofski hoor, gaan my gedagtes terug na Oktobermaand 1954. By die Hillcrest-swembad in Duxburystraat naby Voortrekker het 'n groep swemmers weke lank elke aand op die maat van die pragtige musiek vir 'n gesinchroniseerde vertoning vir die Jakarandafees geoefen. 'n Mens kon dit kilometers ver hoor.*

*• Nog iets wat ek as 'n oud-Tukkie nooit sal vergeet nie, is 1955 se Intervarsity op Loftus Versfeld. Piet Felstead se Tukkies het die veelgeroemde Witsies, met sterre soos Freddie Herbst, Wilf Rosenberg, Joe Kaminer, Clive Ulyate en Frikkie Rademan in die agterlyn in 'n harde, spannende stryd met 17-16 geklop.*

*• Die beste dirigent in my drie jaar op Tukkies? Sonder twyfel Pikkewyn Botha in 1953. En die mooiste joolkoningin? Wie anders as Pat Hamman? Tukkies se beste rugbyspeler? Thys van Zyl( losskakel). Veelsydigste sportman? Cyril Botha. My gunsteling-dosent? Dr Gerhard de Kock(Ekonomie).*

(b) Piet Barnard, inwoner 1954 tot 1958, vir 'n tyd lank landbouman en daarna mediese dokter, dink terug aan die bekende, berugte, maar tog ook ontlaaiende jaarlikse "waterparties" in die spanningsvolle blok- en eksamentyd in Oktober-November:

*Dit was in 1956: Frans le Roux was toe Medies II en ek Landbou II (ek het later eers oorgeslaan Medies toe). Ons was saam in een van die hoekkamers in hoofgebou (of Glaskas) - tweede vloer noordwestelike vleuel. Jan Steenekamp, vyfdejaar tokkelok was in die kamer direk langsaan. Hy was 'n baie ernstige ou, nie baie gelag nie en baie hard gewerk. Op 'n dag toe ons besig was om te swot vir die eksamen en dit, soos daardie tyd van die jaar, baie warm was, het die manne mekaar nat gegooi en poetse gebak vir 'n vale. Dit was redelik algemeen dat 'n emmer water bo-op 'n ou se deur gestel is as hy uit sy kamer was en wanneer hy dan by sy terugkeer die deur oopstoot, tuimel die emmer water op hom af. Hy is dan sopnat en sy kamer is vol water en die droogmaak is baie lastig en tydrowend. Jan Steenekamp het die dag ook 'n paar keer lekker gelag oor die natgooiery en toe hy in so 'n opgeruimde bui terug in sy kamer in is om voort te gaan met sy studies, sê ek vir Frans le Roux: 'Kom ons pas die emmer-water-poets 'n bietjie aan vir hom'.*

*Ons laat toe 'n emmer water skuins teen sy deur staan sodat as hy die deur sou oopmaak die emmer na binne sou omval en die water sy kamer sou binnestroom. Toe alles gereed was, kry Frans 'n briljante ingewing. Hy sê vir my: 'Kyk, Jan sal dadelik weet dis ons en dan ons kamer binnestorm. Kom ons stel nou vir hom 'n tweede emmer water; die keer bo-op ons deur.'*

*Ons maak so en reël vooraf met iemand om van onder af te skreeu dat daar telefoon vir Jan Steenekamp is. Ons sit in ons kamer in afwagting en luister. Ons man onder skreeu:'Jan Steenekamp telefoon!!' Ons hoor hoe Jan se stoel oor die vloer skraap soos hy vinnig opstaan. Ons hoor hoe sy deur oopgaan en die emmer omval. Ons hoor 'n paar heftige verwensinge en toe word ons deur heftig oopgestamp. Die emmer water kantel op Jan Steenekamp af en daar staan hy en skel op ons, nie net met nat voete nie, maar ook met 'n nat kop en deurweekte klere. Toe die skreeusnaakste situasie tot hom deurdring, kon hy nie anders nie as om ook maar te lag. Frans le Roux en ek het die petalje so geniet dat ons nie omgegee het om ons kamer op te droog nie.*

(c) Hennie van der Westhuizen, inwoner 1956-1959, teoloog en skrywer van 'n hele aantal boeke, teologies en ander, gebruik die opskrif Van die plaas na Voortrekker as vlag waaronder hy sy herinneringe laat vaar:

*Baie plaasseuns was aangetrokke tot die Boere of Voortrekker Universiteit. Om daarby nog in Voortrekkertehuis te kon tuisgaan, was vir die Boereklong soos 'n tweede plaashuis. Die kersie op die koek was om as eerstejaar in die perdestalle te lande te kom. Ja, dit was goed genoeg! Is Iemand dan nie in 'n stal gebore nie? Graag wil ek van 'n aand in die stal vertel.*

*In my eerstejaargroep, 1956, was ook Jan Spies. Hy wou ook vir predikant studeer. As komende van die plaaswêreld Sekretarispan naby Marienthal en ek van die Kalahari in die Molopo omgewing, het ons as plaasjapies aanklank by mekaar gevind. Waar ons almal maar deur die loop van die jaar angsbevange oor Grieks en Hebreeus was, was hy die pastorale bemoediger.*

*Intussen egter het hy in die grootkamer van Malananneks dit swaar gehad om vir ure aan te hou met Grieks, Hebreeus en Latyn, en dan kom Wysbegeerte en Afrikaans ook nog by.*


***Jan Spies in bepeinsing***

*Langs sy tafel, by die suid-oostelike venster van die kamer, het sy esel gestaan. As hy studiekonsentrasie verloor, het hy geskilder. Honger na geselskap, kenmerkend van Jan Spies, het hy naderhand met sy kamermaats Rowan Cronje, Gert van Staden, Fanus Botha en Wim van Wyk begin gesels. Wanneer hulle kriewelrig word, het hy na my toe gestap agter Malananneks se hoofgebou in die stalle. Daar was ek en Chris Storm kamermaats in die westelike kamer by die solderkamertrap. Wilkes was in 'n kamer net langsaan. Fourie en Hayes was bo in die solder.*

*By my het Jan gewoonlik tot om en by 1 uur die nag gesit en gesels. Eers oor sy verlange na sy meisie wat in matriek in Windhoek was. Van hierdie romantiese noot of nood was dit outomaties om na gedigte oor te slaan. Hy was 'n goeie digter en kon Afrikaans stylvol hanteer.*

*Van 'n bespreking oor die Afrikaanse taal, het die gesprek via NP van Wyk Louw oorgeskuif na die Wysbegeerte toe. Hy wou graag 'n denker soos genl Jan Smuts wees. Ons het lekker saam gefilosofeer. Dit kon hy doen.*

*Juis in verband met sy filosofiese vermoëns het sy probleme rondom Grieks, Hebreeus en Latyn ontwikkel. Die tale moet gedissiplineerd bestudeer word, anders geen sukses. Maar Jan het prof Van Selms se Hebreeuse eksamenkamer met 'n toegedraaide skildery ingestap! Dan plaas hy die skildery baie versigtig op 'n tafel eenkant neer maar só dat 'n deeltjie oopskuif. Van Selms vra dadelik: 'Wat is dit?' Jan antwoord: ' 'n Skildery Professor. Een van my eie. Self geskilder.' 'O! Is jy 'n skilder?' vra die kundige Van Selms. 'Ja, wil professor sien?' Dan kyk Van Selms en hy waardeer en prys - want Spies skilder goed. Maar dan druip hy tog die eksamen. Dit wou nie werk nie. En dan moes hy nog by prof Gemser ook eksamen doen. Prof Gemser het nadat hy by Ou Testament afgetree het, weer Hebreeus uit sy eie nuwe* ***Spraakkuns van die Hebreeuse Taal*** *aan ons doseer.*

*Ook met die Grieks het dit skroei gegaan. Jan het in die klas soos jy by die deur inkom die eerste ry teen die muur na vorentoe gesit. So derde van voor af. Prof PV Pistorius het by die voorbereide Griekse taalkunde gewoonlik met daardie ry heel voor begin. As hy dit nie doen nie, het daar buitendien vergeleentheid vir hom en die studente gekom. Hy het skeel gekyk en daarom het die verkeerde student altyd geantwoord. So moes hy my by geleentheid verontwaardig tot orde roep omdat ek telkens antwoord wanneer hy die vraag, soos hy gemeen het, reëlreguit aan Anton Swanepoel rig wat langs my sit. Ewenwel, dan begin Pote soos ons in die klas sit, links voor. Dannhauser het goed voorberei. Tweede is Kilian. Hy het goed voorberei. Dit was ook die enigste twee Filistyne wat enduit Grieks III saam met ons geloop het. Alles verloop vlot. Derde is Jan. Sodra die beweging begin om op hom af te kom, staan hy 'onwetend' half op en draai na die groot venster om die raam op of af te skuif, al na gelang van die stand van die venster, meer vir ontduiking as vir lug. Dit het gewerk. Pistorius gaan om tyd te bespaar ongemerk na die volgende student. Drie of vier keer, dit neem al so 'n drie of vier weke, dalk langer, het dit gewerk.*

*Toe op 'n dag het Pistorius besef hy word vir die gek gehou. En hy het dit gesê. Hy het pote en al ingeklim en vir Jan so rooi soos 'n kalkoen nagelaat, sonder dat Jan 'n woord kon sê - voorbereid of onvoorbereid!*

*Maar by die Wysbegeerte het Jan geblom. Nie dat hy die voorgeskrewe boeke juis bestudeer het nie! Eenkeer moes ons 'n mondelinge eksamen oor The Waning of the Middle Ages by prof PS Dreyer doen. Dr Roelien Oberholzer het 'n tyd in haar pa, prof CK Oberholzer, se plek waargeneem. Sy het ook by die eksamen of toets ingesit. Die studente wat saam ingegaan het was ek, Jan Spies en Roelf Meyer. Laasgenoemde was 'n Filistyn. Nadat dr Oberholzer aan Meyer 'n vraag gevra het en hy allerlei kommentaar op die vraag as antwoord gebied het, het dr Oberholzer gesê sy verstaan nie sy antwoord nie. 'Maar u kan nie verstaan nie want u is nie bekeerd nie!'*

*Hierna het prof Dreyer aan my 'n paar vrae gevra en toe aan Spies oor die opvoeding van 'n knaap totdat hy tot ridder geslaan word. Nou wat Jan van die boekie geweet het, is wat ek hom van Voortrekker af, te voet langs Lynnwoodweg tussen die lang grasse deur tot by die Nuwe Lettere na aanleiding van die inhoudsopgawe kon vertel. Van hierdie opvoeding van 'n knaap het ek hom egter niks vertel nie.*

*Hy het begin: 'Baie dankie Professor vir hierdie maklike vraag! U weet 'n student in die eerste jaar is maar baie senuweeagtig veral in 'n mondelinge toets by sulke groot geleerde mense....' So het hy heelwat geborduur oor sy dankbaarheid vir die maklike vraag, totdat Dreyer sê: 'Goed mnr Spies, maar vertel ons nou iets oor die opvoeding van 'n knaap.' Dan spring Spies weg: 'Professor daar is so baie boeke wat juis hierdie opvoeding so volledig beskrywe. Ek moet sê hierdie goeie boekie wat u in u wye kennis uitgekies het om aan ons voor te skryf, bied nog die beste en eenvoudigste beskrywing van almal ...' En dan versier Jan sy antwoord meer en meer met allerlei tierlantyntjies totdat Dreyer weer sê: 'Goed, goed mnr Spies maar vertel ons meer spesifiek oor die opvoeding van 'n knaap!' Spies het gegorrel, met mooi en keurige taal, met eie wysheid en eiewysheid, hier en daar met feite uit die boek self via ons peripatetiese onderrig. Die gevolg - sy slaagpunt 60%.*

*Die aandgesprek in die stal het ná die poësie en filosofie na die politiek toe oorgeslaan. Hy was lid van Suidwes-Afrika Verenigde Party (Verenigde Nasionale Suidwes Party) en ek van die Nasionale Party. Weens al die doodloopstrate in die politieke gesprekke, omdat hy telkens by so 'n dooiepunt gesê het die SWA-VP verskil van die Unie van Suid-Afrika se VP op daardie punt, was ek noodgedwonge om intekenaar op die SWA se NP koerant,* ***Die Suidwester****, te word. Ek meen Paul van der Merwe was toe redakteur. Jan was 'n leser van* ***Die Suidwes-Afrikaner****.*

*Jan het genl Jan Smuts se politiek en veral sy filosofiese holisme goed geken. Hy het die grootste waardering vir 'Oom Jannie' gehad! Diep in die nag is ons gesprekke afgesluit, gewoonlik met Jan wat sê: 'Jy weet ou Hennetjie die eerste Eerste Minister van die VP ná Oom Jannie, kan dalk Jan Spies wees. Maar jong ek het nie 'n goeie stem soos wat dr Malan byvoorbeeld gehad het, vir 'n toespraak nie. Maar ag, Oom Jannie het ook nie 'n wonderlike stem gehad nie.' Min het ons toe geweet dat Jan se stem hom 'n paar dekades later op die map sou sit! So het menige aand vir my in die stal verloop terwyl Jan se kamermaats ongesteurd kon studeer.*

Dit was hierdie einste Jan Spies wat later seker die beroemdste, of minstens een van die beroemdste, storievertellers in Suid-Afrika geword het. Televisie- en radiofaam was hom beskore en daar is seker min Afrikanergesinne waar Jan Spies se stories nie gehoor en geniet is nie. Hoewel Jan in 'n motorongeluk omgekom het, kan sy stem en sy stories nog op laserplaat gehoor word en is daar ook heelwat komediante (=kunstenaars) wat hom namaak.

### *Eie "mascot"*

Die groter aktiwiteite en kollektiewe deelname van Voortrekker op sportgebied, het die behoefte aan 'n eie "mascot" of gelukbringer laat toeneem. Op die huisvergadering van 2 Augustus 1954 word genotuleer: "Mnr Kotze stel voor dat die wapen in die eetsaal as gelukbringer van die huis aanvaar word en dat dit so notuleer word sowel as dat die naam van mnr Deysel daaraan gekoppel word."



*Die Blaas-makers*

Hoewel geen besluit oor die voorstel genotuleer is nie, is die indruk dat die vergadering wel tevrede was met die voorstel. Dit is nie bekend of die voorstel ook daadwerklik in praktyk gebring is nie. Later, teen 1956-57 het Voortrekker wel oor 'n gelukbringer beskik in die vorm van 'n groot teddiebeer van harige materiaal opgestop met saagsels wat die naam Blaas gedra het. Uit die notules van die huisvergade-

rings kon nie vasgestel word wanneer Blaas in gebruik gestel is of waarom hy die naam Blaas gekry het nie. Latere tradisie wou dit hê dat hy vernoem is na Blaas Mouton wat voorsitter van die Huiskomitee was in 1954 en 1955.

Ongelukkig was die materiaal waarvan Blaas gemaak is 'n uitstekende voedselbron vir vismotte. Die gevolg was dat, by die terugkeer na die lang vakansie 1958-59, Blaas uiters gehawend en beslis onaansienlik uit die kas, waar hy gebêre was, tevoorskyn gekom het. Hy sou nooit weer met trots vertoon kon word nie. Dit was 'n groot verleentheid. Ten opsigte van rugby was die tradisie reeds gevestig dat die onderskeie koshuise die vierde liga spanne van die Universiteit uitgemaak het. Sonder 'n "mascot" en 'n vlag kon Voortrekker nie die Rugbyseisoen aanpak nie en dit het Neil Steyn reeds op die huisvergadering van 18 Februarie 1959 baie dringend laat pleit vir die verkryging van 'n vlag en "mascot".

Onder die eerstejaars van Pandak het daar in die verband inisiatief na vore gekom. Schalk Botha roep dit so in herinnering:

*In 1959 het ek as senior in die groot kamer van Pandak, net langs die badkamer, gebly. Die eerstejaars van Pandak het die ramp van 'n verwoeste "mascot" ernstig ter harte geneem. Helgard Griesel en sy kamermaat Johan Griessel het die saak met my kom bespreek en gevra of dit nie moontlik was dat die inwoners van Pandak die projek kon aanpak om Voortrekker van 'n nuwe en meer duursame "mascot" te voorsien nie. Helgard wat die dryfveer agter die aksie was, het sommer baie groot ideale gehad. Dit moes 'n behoorlike "mascot" wees, iets soos Oom Gert vir die Universiteit was. Dit moes in elk geval Garibaldi van Sonop oortref. Helgard en sy mense het die beroemde Afrikaanse beeldhouer Coert Steynberg geken. Vol van studente-oormoed moes hierdie gedagte verder gevoer word. Sonder om vooraf eers aan 'n afspraak te dink is ons na Coert Steynberg se huis teen die berg in Pretoria-Noord. Daar aangekom was niemand tuis nie en ons moes onverrigter sake terugkeer. Agterna gesien was dit waarskynlik maar goed dat niemand tuis was nie. Waar sou ons in elk geval die geld vandaan kon haal om so 'n beroemde beeldhouer te kon betaal, afgesien nog daarvan of hy hoegenaamd so iets ooit sou oorweeg het.*

*Wyslik is daar toe maar besluit om self 'n poging aan te wend om 'n "beeldhouwerk" aanmekaar te sit. Beplanning is gedoen, hoewel ek nie kan sê dat dit besonder uitgebreid of noukeurig was nie. In elk geval is my kamer gekies as die "ateljee" en 'n paar man het aan die werk gespring. 'n Besemstok is middeldeur gesaag en oorkruis en op 'n plankvoetstuk vasgeheg. Rondom hierdie konstruksie is toe met kleinogiesdraad (voëltjiedraad) 'n regopstaande beer gevorm. Met papierpulp, gom en saagsels is hy afgerond en siedaar die "nuwe Blaas" is gebore. Hoe lank die skeppingswerk geduur het, kan ek ongelukkig nie meer onthou nie. In elk geval kon op die huisvergadering van 9 September 1959, wat die volgende vergadering na die een van 18 Februarie was, die oorhandiging amptelik plaasvind.*

Die plegtige geleentheid is soos volg deur Jan du Plessis, sekretaris van die huiskomitee, genotuleer:

*Met betrekking tot die vlag en die maskot deel die Voorsitter mee dat die vlag gemaak word en dat wat die maskot betref, die eerstejaars van Pandak een gebou het. Met verlof van die Vergadering stel die Voorsitter dan op hierdie stadium vir Helgard Griesel, eerstejaar van Pandak, aan die woord, wat die "nuwe Blaas", 'n beer-biel van gom en saagsels gemaak, namens die eerstejaars van Pandak aan die Huis oorhandig. Die Huis aanvaar eenparig die nuwe Blaas.*

Wynand de Beer was nie gelukkig met die naam Blaas nie en daarom dien hy onmiddellik 'n voorstel in dat die naam na Tsaar verander moes word. Na 'n kort bespreking besluit die huis egter dat die naam Blaas sal bly. Hierna het Schalk Botha versoek dat die name van die vervaardigers genotuleer moes word naamlik Helgard Griesel, Johan Griessel, Hennie Kock, Jan Kievit, Hjalmar Pompe van Meerdervoort en James Gibbons. Tot by die einde van die bestaan van Voortrekker het Blaas die "mascot" gebly en na die sluiting van die Huis is hy vir veilige bewaring na die Argief en Museum van die Nederduitsch Hervomde Kerk geneem. Daar het hy rustig gestaan totdat Voortrekker II in 1991 gebore is en hy op hulle versoek ook hulle "mascot" geword het.

Dit was altyd 'n saak van eer vir elkeen van die koshuise om sy gelukbringer sorgvuldig te beskerm. Dit was een van die grootste skandes wat 'n huis kon tref

indien sy gelukbringer deur 'n ander huis "ontvoer' sou word. Aan die ander kant was dit weer net so 'n ontsaglike prestasie om 'n ander koshuis se gelukbringer buit te maak. Voortrekker het hierdie prestasie gelewer. Neil Steyn onthou dit so"

**Gelukbringers verdwyn**

*Sonop se trots, Garibaldi en Asterhof se gelukbringer, is met groot sorg en geheimhouding beskerm, maar hulle was nie bestand teen die vindingrykheid van Voortrekker se manne nie. In die laat vyftigerjare en vroeë sestigerjare is die twee op dramatiese wyse gebuit.*

*Garibaldi sneuwel: Peet Langley, jonger broer van Thomas, was inderdaad een van die grootste karakters wat Voortrekker opgelewer het. Atletiekkampioen, vleuel van Tuks se eerste rugbyspan, top bokser, musiekmaker met kitaar waarop 'n bekfluitjie gemonteer was, geesbouer sonder weerga, spanman duisend. Hy was deel van die raidkomitee van die koshuis en het saam met Priester Smit, hoofdirigent van Tuks en later predikant van die Hervormde Kerk en Johan van Oudshoorn, bekende regsgeleerde, top rugbyspeler en later Meneer Suid-Afrika, gespan om Garibaldi uit Sonop se binnekringe te verwyder. Hulle het Tannie Lotz gebruik om aan die huismoeder van Sonop, 'n vriendin van haar, alles oor Voortrekker se gelukbringer te vertel. Die tannie het op haar beurt alles uitgelap en die drietal kon op dramatiese wyse Garibaldi ontvoer en sy sitvlak rooi verf.*

***Molly Malone***

Hierdie Ierse liedjie het in ongeveer 1956 sy intrede gemaak in die liedereskat van die Voortrekkermanne se "serenade-repertoire". Volgens Neil Steyn het dit soos volg gebeur dat "In Dublin Fair City" Voortrekker se koshuislied geword het:

*Wit pyp in die mond, arrogant, vol van homself. So het 1956 se eerstejaars die aankoms van Thomas Langley, huisvoorsitter, voorsitter van die studenteraad, held van Voortrekker beleef nadat hy laat uit Europa teruggekeer het. Vir twee weke is ons met Langley gedreig. Hy was nog op toer in Europa. Die manne se broeke het gebewe vir die reus van die tehuis. Sommer met die wegval moes almal die toekomstige parlementslid en ambassadeur leer ken. Dadelik het hy aangedring op 'n sangsessie en ons mooi laat verstaan dat die liedjie die jongste treffer in Europa was. Nie lank nie of die eerstejaars kon 'In Dublin Fair City' met oorgawe sing. Die seniors het begin meedoen en voor die einde van daardie jaar was dit Voortrekker se koshuislied, een wat by elke geleentheid gesing is. Dit het so inslag gevind dat dit steeds die manne van Voortrekker se koshuislied is. Tom Langley was die vader van ons koshuislied. Hy het 'n tradisie geskep wat steeds bestaan.*

Die lied is nooit êrens deur 'n formele besluit van die Huisvergadering sodanig verklaar nie. Deur die voortdurende, tydige en soms ontydige sing van die lied het dit die koshuislied geword.

In elk geval is Molly Malone altyd staande gesing en so word dit tans ook nog deur die manne van Voortrekker II gedoen. Dit het hulle via hulle eerste huisvader, dr Paul de Beer, oorgeërf. Vir die inwoners van voor 1956 is dit 'n vreemde tradisie en hulle stel die vraag: Hoe kan Voortrekker, dié Afrikanerkoshuis, 'n Engelse lied as huislied handhaaf? Dalk moet die digterlikes uit die nuwe geledere (of dalk ook uit die ou geledere), Afrikaanse woorde skryf !

***'n Joolprestasie***

Van die begin af het die Voortrekkermanne die joolpoging van die Universiteit van harte ondersteun. Dit het ingesluit die vooraf insameling deur middel van kollektelyste, die verkoop van joolblaaie (swaar of lig gesensor), die bou van vlotte, vroeër die verkope in die stalletjies op Kerkplein en die kroning van die joolkoningin daar en dan die hoogtepunt as die vlotte deur Pretoria se strate in optog beweeg en die studente die stad op horings neem. Ook deur Voortrekker se inwoners is oor die jare duisende en duisende ponde en later rande vir liefdadigheid ingesamel. In 1959 het 'n besondere eer Voortrekker te beurt geval toe die eerste prys vir die oorspronklikste vlot opgeraap is. Tou Greyling het daaroor die volgende te sê:

*Dit was die jaar 1958 of 1959. Die tema van die jool was 'idiome' of 'gesegdes'.*

*In hierdie jare het Uhuru in die noorde begin en was daar heelwat moord en doodslag in die Kongo. Kannibale was ook volop.*

*Die gedagte van die vlot het by my ontstaan - nie eers as 'n gesegde en toe die beeld nie- ek het gedink aan 'n sendeling in 'n pot met 'n kannibaal by hom sonder om 'n toepaslike gesegde te hê. Ek het tydens een van die vele besprekings wat van tyd tot tyd onder die boom (plaasgevind het) terwyl ons 'koteefie' gedrink het, die beeld genoem as 'n moontlike vlot. Een van die ander manne, Priester Smit of Vollie Volschenck, het gesê die sendeling se kerk is uit. Die idee van die vlot met die toepaslike gesegde het onmiddellik oral in Voortrekker byval gevind en is daar met groot geesdrif begin om die vlot te bou. As ek reg kan onthou was Jan Spies onder andere een van die hoofvlotbouers.(Dit is nogal te betwyfel of Jan aan die bouery self sou deelneem. As hy wel daar was sou hy, soos wat hy jaarliks gewoond was om te doen, pyp in die hand sy stories aan die werklike bouers vertel het!! - SJB)*





*Hoof-indoena Fanus Botha*






*Later het die gedagte na vore gekom dat die Voortrekkermanne as Zoeloekrygers die vlot sal vergesel. Dit was 'n redelike eenvoudige jooltooisel en het 'n groot aantal Voortrekkermanne die dag die vlot as Zoeloes vergesel.*

*Ons het natuurlik al singende en dansende om die vlot vergader tydens die vlotbeoordeling. Groot was ons vreugde toe Voortrekker se vlot die prys vir die oorspronklikste vlot ontvang het. Ons het daarna al singende en dansende die vlot tot by die Plein vergesel en was ons 'n klomp moeë maar uiters trotse krygers aan die einde van daardie dag.*

*Die wen van die prys vir die oorspronklikste vlot deur Voortrekker*

*was nog een van die vele prestasies wat Voortrekker gedurende sy roemryke bestaan behaal het.*

Hierdie prestasie het wel meegebring dat Voortrekker in 1960 die eer ontvang het om die hoofvlot, waarop die Joolkoningin en haar prinsesse gery het, te bou. Dit was 'n aardbol, bo-oor die kajuit van die vragmotor gebou, met 'n kaart van Suid-Afrika wat van bo af skuins ondertoe en agtertoe oor die bak geloop het. Bo-op die aardbol het die Koningin haar troon gehad en in elkeen van die vier provinsies en Suid-Wes het die prinsesse hulle plekke ingeneem.




Ook in 1961 het Voortrekker se vlot 'n spesiale toekenning ontvang toe die tema "Wêreldgebeure" uitgebeeld moes word. Onder die titel "Out of the Club" is 'n Springbok geskep wat uit 'n klawerkaart die lug inspring.

*Intervarsity*

Die jaarlikse intervarsity met Wits het ook opwinding en avontuur beteken. Reeds weke voor die tyd is 'n jolsangleier of dirigent gekies, is liedjies geoefen en grappe (skoon en minder so) getoets en is snags waggestaan om mascots en dirigente van ontvoering te vrywaar en geboue teen verfkwaste te beskerm. Uit 1955 word die volgende amusante voorval onthou. Die lenks, soos altyd, is getaak om wag te staan. Jannie (Papadopolos) Kruger, 'n groot ronde man, 150kg met 'n nommer 14 skoen, se posisie was op die hoek van Lunnonweg, tussen die Convent en die Glaskas. Hy het egter in die middel van die straatkruising gaan staan, duidelik sigbaar in die lamplig, terwyl hy byna konstant al in die rondte gedraai het om moontlike aanvallers uit al die rigtings te kan raaksien. Hy het 'n groot jas aan, wat hom nog groter laat lyk en 'n hoed op sy kop.Onthou dis winter en dis koud. 'n Paar eerstejaars van Pandak, waar Jannie ook gebly het, het gesien dat ou Jan duidelik geweldig op sy senuwees het. Aan die versoeking om hom te gaan skrik maak moes hulle net eenvoudig toegee. Hulle loop toe af met Duncanstraat, wes met Duxburyweg voor die poskantoor en polisiestasie verby, en sluip in Heroldstraat al onder die bome in die rigting van Lunnonstraat voor prof Verleger se huis verby. In die donkerte van die laaste boom staan hulle doodstil. Jannie het hulle nie gewaar nie. Hulle wag en die oomblik toe hy sy rug na hulle draai spring hulle vorentoe en met alle mag skreeu hulle: 'Yea Wits! Yea Wits!' en storm op hom af. Sonder om om te kyk uiter Jannie 'n bloedstollende geluid, êrens tussen 'n gil, 'n brul en 'n wanhoopskreet en trek hy weg met 'n spoed wat 'n mens nie van hom sou verwag nie! Hy maak vir die voorhekkie by die Glaskas terwyl hy die "Witsies" steeds hoor naderkom. Laat vang sou hy hom definitief nie! Toe hy so 'n tree of vier van die draad af is trap hy vas en duik sierlik tussen die boonste en tweede bloudraad deur, val aan die ander kant neer, maar wip feitlik in dieselfde beweging weer op sy voete en vlug die hoofgebou in. Sy aanvallers, dik van die lag, hardloop verby die klein hekkie om by die motorhekke van Pandak in te gaan, terwyl hulle wonder hoe dit moontlik is dat Jannie se hoed op sy kop gebly het! Was daar geen skade nie? Jannie se ego was tydelik gekrenk terwyl die twee boonste drade langs die hekkie vir minstens die volgede vyf jaar slap bly hang het!

Om die sangleier te kies, is daar vooraf 'n sirkus gehou en die kandidate moes hulle slag wys. Daarna het die massa dan gestem om te bepaal wie die poupak sou aantrek op die dag van die Intervarsity waarvan die hoogtepunt een jaar op Loftus Versfeld en een jaar in Johannesburg plaasgevind het wanneer die twee eerste rugbyspanne mekaar gepak het. In 1958 het Priester Smit (klein Priester), Tokkelok uit Voortrekker die meerderheidstem behaal en het hy hom skitterend van sy taak gekwyt.

### *Die eendsterte (ducktails)*

Teen die einde van die vyftiger- begin van die sestigerjare het die kultuur van die eendsterte en ruk-en-rol musiek ook in Pretoria verskyn. Nie lank nie of daar het die konflik tussen studente en eendsterte ontstaan. Dit het daarop uitgeloop dat 'n Tukkie dit nie meer met sy kleurbaadjie veilig in die straat kon waag nie. Kort-kort was daar skermutselings. Op 'n goeie aand daag 'n klomp van die eendsterte op en doen aan die hand dat die konflik nou finaal besleg moes word. Hulle voorstel is: Hulle nomineer 'n man, die studente doen dieselfde, bokshandskoene word aangetrek en die uitslag word deur almal aanvaar. Die Universiteit was bereid om bokshandskoene te voorsien, maar nie die Jokil-saal nie. Dan maar na die grasperk onder die doringbome langs Groot Japies by Rissikstasie. Die studente se nominasie is Piet Brand uit Voortrekker, swaargewig bokskampioen van die Universiteit. Natuurlik is Voortrekker daar, man en muis. Twee skeidregters word aangewys, een uit elke kant en die geveg begin. Piet kry die oorhand en moker sy opponent neer. Dié kêrel is taai en hy staan op. Twee, drie, vier keer gebeur dit. Skielik is daar 'n mes in een van die eendsterte in die skare se hand en hy steek na Piet. Neil Steyn, self 'n gewigtige voorryspeler, aarsel nie 'n oomblik nie maar duik vorentoe om te keer. Sy eie bruin-grys fluweelhemp en sy onderhemp word oopgesny van sy skouer tot by sy middel, gelukkig sonder 'n skrapie op sy lyf! Toe is die gort gaar en dit word een groot massa malende vegtendes. Reg voor Japies word Voortrekkerman Fanus Botha, heelagter van Tukkies en Noord-Transvaal, deur 'n verwoede vuishou getref wat hom soos nat **##** of liewer soos 'n vrot vel op die teerstraat laat neerslaan. Toe is die polisie daar. Motorfietse trek brullend weg en binne oomblikke is alles weer rustig. Ds Kobus Potgieter, studentepredikant van die Ned Geref Kerk, wat onder die toeskouers was, het dadelik, toe hy sien dat dinge gaan hand uitruk die polisie ontbied. Die eendsterte het seker aanvaar dat hulle liefs nie verder met die studente in konflik moes tree nie, want na hierdie episode het alles stil-stil weer normaal verloop en kon Tukkies weer vrylik met hulle kleurbaadjies aan op straat verskyn. Voortrekker se held het die Tukkies se eer gered!

### *'n Nuwe huisvader*

Teen die einde van 1956 het prof Boep de Loor as Huisvader uitgetree. Veral die ouer manne het die verwikkeling met ietwat van 'n knop in die keel ervaar. Hy was 'n geliefde en gerespekteerde persoon. Ses jaar later, op 22 Februarie 1962, is op die Huisvergadering 'n mosie van roubeklag met die afterwe van prof De Loor aanvaar.

Vir die Direksie het die uittrede van prof De Loor ook allerlei probleme opgelewer. Waar prof De Loor tot op daardie stadium die totale administrasie van die maatskappy Voortrekker Tehuis (Edms) Beperk behartig het, moes dit nou oorgeskuif word na die kantoor van die Administrateur van die kerklike administrasie, mnr AB van N Herbst en hy is ook aangestel as die Openbare Beampte van die Maatskappy. Op dieselfde vergadering van die Direksie waar hierdie besluite geneem is, naamlik 26 September 1956, is ook, in die lig van die feit dat geen huisvesting beskikbaar was nie, besluit om voorlopig geen huisvader aan te stel nie. Daar is egter wel besluit:

*...dat voorloipig 'n komitee bestaande uit Dr PS Dreyer en Ds LM le Roux met die Voorsitter en Sekretaris van die Huiskomitee van die studente benoem word vir die beheer van die studente en die behartiging van verwante sake.*

Hierdie besluite sou op 1 Januarie 1957 in werking tree en die reëling is vir die hele jaar gehandhaaf. Vanaf die begin van 1958 het prof Dreyer op deeltydse basis alleen as Huisvader opgetree. Vir sy onbaatsugtige diens is hy deur die Direksie bedank en daar is ook besluit om aan hom 'n donasie van £100 te skenk. Teen die einde van die jaar besluit die Direksie dat die huisvaderpos 'n voltydse en besoldigde pos moet wees. Die reëling sou in werking tree sodra die huis vir die Huisvader voltooi sou wees. In praktyk het dit egter wel beteken dat hy die voltydse Huisvader was. Die tweede Huisvader van Voortrekker was dus nou een van die eerste inwoners wat 18 jaar tevore self as student daar tuisgegaan het. Aan die begin van 1959 is dit eers oorweeg om Malan-anneks te herstel. Dit het egter geblyk dat dit meer lonend sou wees om 'n totaal nuwe huis op te rig. Malan is toe gesloop en aan die begin van 1960 kon prof Dreyer en sy gesin die huis betrek.

Prof Dreyer het nog enkele jare gelede, nie lank voor sy dood nie, sy herinneringe aan daardie begin so opgeteken:

*Aan die begin van 1958 het ek as huisvader oorgeneem. Die eerste twee jaar was moeilik omdat ek ver van die koshuis af in Schoemanstraat gewoon het. Nadat die huisvaderswoning op die hoek van Williamstraat en Lynnwoodweg gebou is, het dit beter gegaan.*

*My hoofprobleem was om 'n balans te handhaaf tussen twee uiterstes: aan die een kant die manne te behandel soos volwasse mense wat self verantwoordelik is vir hulle goeie gedrag, en aan die ander kant dieselfde manne te beteuel as 'n klomp baldadige seuns, waarvan 'n groot deel pas uit die skool is, en byna almal nog van hulle ouers afhanklik is. In hierdie situasie was die mammas dikwels my grootste nagmerrie.*

### *Die Tien Plae*

Die tweede dekade van Voortrekker se bestaan is afgesluit met 'n moderne weergawe van die Tien Plae. Die getal tien is weliswaar oordrewe! Asterhof, wat gedurende die tweede semester van 1959 tot stand gekom het, moes nog haar merk as koshuis maak en Voortrekker is as slagoffer gekies. Van die eetgerei het verdwyn en menigmaal moes manne wat haastig hulle fietse bestyg het om op die nippertjie klas toe te jaag, met 'n skok ontdek dat hulle fietse se saals en handvatsels met taai stroop besmeer was. Na beraadslaging is op voorstel van Johan Kemp besluit op die Tien Plae en in die tweede semester van 1960 is die plan in werking gestel. Die eerste plaag, water in bloed, is bewerk deur kaliumpermanganaat in die groot watertenk bo-op die dak van Asterhof te gaan plaas. Attie van Wyk, 'n "minder bekende" tokkelok het dit met die hulp van een van die bediendes uitgevoer. Die tweede plaag, paddas, het meegebring dat die eerstejaars al die paddas, of minstens naastenby almal, by die spruit op die Proefplaas moes gaan vang. Die middag voor die operasie sou plaasvind, het al die baddens in Pastorie drie tot vier lae paddas bevat. Die onderstes se gekwaak het laat blyk dat hulle tot die dood toe benoud was. Die aand, terwyl die koshuise op Loftus sing-songs gaan oefen het, is die paddas by elke oop venster wat bereikbaar was in Asterhof en die Fant gegooi. Aanvoerder van die paddakommando was Schalk Botha. Konsternasie was daar wel in beide dameskoshuise. 'n Paar van die dames was dapper genoeg om van die paddas te vang en na Voortrekker terug te bring waar die dames op hulle beurt "aangehou' en met 'n koue bad gedreig is. Sover het dit nie gegaan nie en nadat hulle op 'n koppie koffie trakteer is, is hulle per motor na Asterhof teruggeneem.

Die dreigende naderende eksamen het die plae voorlopig opgeskort, om aan die begin van 1961 voortgesit te word. Volgens Neil Steyn het 'n vragmotor vol klein klippies op Asterhof se voorstoep die haelstorm vervang. Nietemin het die plae 'n hoogtepunt bereik toe Asterhof se gelukbringer in Voortrekker ten toon gestel kon word: die tiende plaag: dood van die eersgeborenes!

## Die laaste nege jaar 1961 tot 1969

By die aanvang van die sestigerjare was daar nie die vaagste vermoede by die Voortrekkermanne dat die Huis voor die einde van die dekade sou ophou bestaan nie. Juis daarom was die inwoners steeds besiel met die sterk ideaal om Voortrekker se etos, naam en reputasie steeds te handhaaf en selfs verder te versterk. Ten spyte van geringe storings, het ook die laaste nege jaar van Voortrekker se bestaan, pragtige hoogtepunte opgelewer waarop almal wat in Voortrekker 'n draai kon maak, met reg trots kan wees.

### *Sport*

Rugby het by die Voortrekkermanne, soos dit Afrikanerseuns betaam, 'n belangrike plek ingeneem. Beroemde name kan genoem word: die beroemdste van almal was seker Jaap Bekker, die sterk Noord Transvaalse en Springbokvooryman van weleer. Daarnaas was daar nog die Junior Springbok heelagter Martin Grundlingh en 'n hele aantal provinsiale spelers soos Frans Ras (vleuel), Fanus Botha (heelagter), Chris van der Merwe (agsteman), Chris (Rooikop) Lindeque(skrumskakel) en Hans Smith (vir Noord-Tvl en Transvaal). Vir Tukkies se Eerste Span het ook uitgedraf Org Habig (voorry), Gert Pelser (slot), Neil Steyn (voorry) en Peet Langley.

Toe die interhuiskompetisie ingestel is, het Voortrekker ook deeglik van homself rekenskap gegee en

in 1961 die kompetisie gewen. Onder die opskrif '**Die Epiese Stryd**' beskryf Neil Steyn die gebeurtenis soos volg:

*Oud-Voortrekkermanne wat oor rugby gesels, kom altyd terug na daardie eindstryd van die koshuisreeks van 1961. In daardie jare was Curriebeker-rugby reeds vroeg iets van die verlede. Die huistitel is op 'n uitklopbasis beslis tussen die sterkste spanne van die huise, ongeag of een huis oor 13 provinsiale spelers beskik het. Landbou het oor talle provinsiale spelers beskik. In 1960 word Voortrekker toe geloot om in die eerste ronde teen die reuse te speel. Na 'n groot stryd was die telling ses elk. Voortrekker wou twee dae later uitspeel, maar landbou het die dispuut gewen omdat die eerstespan se kaptein ook die span gelei het. Voortrekker se mannetjies, gedaan en uit op hulle voete, verloor toe 11-6.*

*In 1961 tref dieselfde lot. Weer speel Voortrekker in die eerste ronde teen die groot kampioen. Met 'n bomenslike poging word die kampioen verslaan. Later in die reeks is dit Sonop met sy paar provinsiale spelers. Na 'n stryd wat deur Die Perdeby as ' 'n kookpot van geweld' beskryf is, is die telling ses elk. 'Cometh the hour, cometh the man' lui die Engelse spreekwoord. Voortrekker het so 'n man gehad. Martin Grundlingh, Junior Sprinbok heelagter, maar vir Voortrekker op losskakel, het in die derde minuut van die tweede tien minute ekstra tyd, eers met 'n reuse strafskop geslaag, toe met nog een en in die doodsnikke met 'n skepdoel vanuit sy eie gebied om die manne met 'n 9-0 oorwinning na die eindstryd te laat deurdring.*

*Dit was Maandagmiddag. Die manne was gedaan. Dinsdag besluit hulle om te ontspan, klim op die glas-*



***Hulle het die reuse getem:***

*Voor: Martin Grundlingh, Chris Rossouw, Chris van der Merwe, Neil Steyn en Abel Kotzé*
*Middel: Tom Gunning, Theo Dicke, Gerhard Grobler, Hans Smith, Emilé Kotzé en Joe Kemp*
*Agter: Paul de Beer, Abrie Lotter, Jan Schoeman, Hennie Botha en Willem Kotzé*

*kas se dak en almal begin sing en drink 'n dop. Op die hoogtepunt bearbei Peet Langley almal, sweep hulle op. So erg dat Groot Grobbies, 'n reus van 'n eerstejaar, so bewoë raak dat hy Oom Peet vra wat hy moet doen om te bewys hy het die hart. 'Spring van die dak af,' sê Langley en tot almal se skok doen hy dit! Geskok hoor die koshuis dat sy reus 'n enkel gebreek het en nie in die finaal kon speel nie.*

*Die koshuismanne het 'n reuse partytjie gereël. Hulle span sou wen teen Dagstudente, ook met 'n paar Ligbloues in die span. Die wedstryd het nimmer die hoogtes van die halfeindstryd bereik nie, maar Voortrekker het 6-3 gewen , sy enigste oorwinning in die destydse koshuiskompetisie wat toe oop vir alle spelers was.*

*Kom ons sê:nooit was daar so 'n paartie in die tehuis nie. Kom ons volstaan dat party manne die nag uit die ou Union Hotel gedra is, vandag bekendes in verskeie kringe.*

*Die span het 'n paar top spelers gehad. Verskeie het groot rugby gespeel, maar kom hulle vandag byeen, vertel hulle jou steeds dat hulle nooit met soveel passie en oorgawe gespeel het soos daardie dag nie. Van hulle sê openlik dit was eintlik die hoogtepunt van beroemde loopbane, met die halfeindstryd ongetwyfeld die hardste wedstryd van hulle speeldae. Ek het ook 'n paar foto's van goeie spanne waarvoor ek gespeel het. Daardie spanfoto beklee die ereplek.*

Dit was egter nie net alles rugby nie. Daar was manne wat ook op ander gebiede uitstaande prestasie gelewer het en provinsiale en selfs nasionale kleure verower het.

Intussen het die tennisbane so verweer geraak dat die Huisvergadering van Februarie 1961 'n kommissie aangewys het om op die saak in te gaan. Daarna is 'n versoek tot die Direksie gerig om die herbou van die bane te subsidieer, waartoe hulle wel bereid was. Op die Huisvergadering van 5 September 1962 kon gerapporteer word dat die tennisbane voltooi is en dat die koste daaraan verbonde R500 was. Die Huis was verantwoordelik om die helfte van die bedrag te betaal en dit sou oor vier jaar verspei word. Elke lid se bydrae sou sestig sent per jaar beloop.

Op die Huisveradering van 23 Februarie 1969 het 'n interessante klag oor die speel van ringtennis in Voortrekker gekom:"Mnr Fanus Botha kla dat al die jare en jare wat hy in Voortrekker is, daar nog nooit tennekoit gespeel is nie. Die aangeleentheid word verwys na die betrokke komitee. "

Dit was inderdaad van die vroegste tye af 'n tradisie dat 'n persoon of 'n komitee in die verband aangewys is. Of die klag van Fanus Botha ooit enige uitwerking gehad het, kon nie vasgestel word nie.

***Selfwerksaamheid***

Op 'n spesiale Huisvergadering van 12 Maart 1961 het Paul de Beer die volgende mosie voorgelê:

*Hierdie vergadering is daarvan oortuig dat:*

*Sekere werk wat tans deur naturelle in Voortrekkertehuis verrig word, deur onsself verrig kan word nl:*

*1) Uitvee van kamers*
*2) Opmaak van beddens*
*3) Werk in die tuin*
*4) Bediening in die eetsaal.*

*As gevolg van hierdie oortuiging wil die vergadering as volg aan die HK opdra om aan die Direksie te stel:*

1) *Dat 'n sekere aantal van die naturelle afgedank moet word. (Ten minste 11 van die 18)*
2) *Dat genoeg besems en ander benodigdhede aan die huis voorsien moet word, sodat onsself die werk kan verrig wat voorheen deur naturelle verrig is.*
3) *Dat aangesien die afdanking vir die Direksie finansiële wins sal beteken hulle die moontlikheid moet oorweeg om:*
    a) *'n Addisionele blanke dame aan te stel om behulpsaam te wees in die kombuis.*
    b) *'n Elektriese poleerder, wat deur een naturel hanteer kan word, aan te koop om geboue te poleer.*

*Verder wil die vergadering van die Direksie vra dat as bogenoemde verpligtinge nagekom is, dat hulle dan die geld, wat andersins aan naturelle lone bestee sou word, sekere funksie aan die koshuisgronde sou verrig; bv die teer van gronde tussen pastorie en hoofgebou - daar dit 'n dringende behoefte is.*

*Die vergadering is verder die mening toegedaan dat hierdie 'n positiewe stap is in die rigting van die verwesenliking van 'n volksideaal. Ons beskou hierdie opoffering as 'n aangename plig."*

*Die gedagte aan selfwerksaamheid was nie so 'n totaal nuwe gedagte nie. Reeds op die Huisvergadering van 30 Maart 1960 het Schalk Botha al die saak aangeroer: "Ons moet dink daaraan om later sonder die bediendes klaar te kom."*

Paul de Beer wou met sy mosie die gedagte nou in die praktyk laat gestalte kry. Gesekondeer deur Hennie Botha, is die mosie na deeglike bespreking aanvaar. Omdat hy geweet het wat moontlik kan gebeur, was die Huisvader se reaksie nie so heeltemal entoesiasties nie:

*"... het prof Dreyer dit duidelik aan die vergadering gestel dat hy die saak simpatiek gesind is maar dat die vergadering moet besef dat indien met so 'n skema van selfwerksaamheid begin sou word, daarmee aangehou moet word. Verder het hy gestel dat hy t.o.v die finansiële sy v.d saak geen beloftes kan maak aleer hy die saak voor die Direksie gelê het nie. "*

Onder sommige inwoners was daar egter ontevredenheid omdat van die spesiale huisvergadering nie vyf ure voor die tyd kennis gegee is nie. Dit het gelei tot 'n volgende spesiale vergadering (ongedateerd in die notule) tussen 14 Maart en 17 April. Hierdie spesialevergadering het egter op 'n dooiepunt uiteengegaan omdat daar onduidelikheid oor die Konstitusie van die Huis op hierdie punt was. Gemoedere het blykbaar daarna begin hoog loop, met die gevolg dat by die gewone Huisvergadering van 17 April die voorsitter by die eerste besprekingspunt op die agenda naamlik Selfwerksaamheid, ernstig moes maan dat almal kalm moes bly tydens die bespreking van die saak. Nic Brayshaw het dadelik 'n amendement op die oorspronklike mosie van Paul de Beer voorgestel wat in elk geval in beginsel nie veel van Paul se mosie verskil het nie en waarin die saak van selfwerksaamheid steeds behou is. Na deeglike bespreking is die amendement van Nico Brayshaw aanvaar. Hierna is die amendement tog weer op dieselfde vergadering "breedvoerig" bespreek en is besluit dat "geen selfwerksaamheid in die koshuis gedoen sal word nie"! Oor hierdie prosedure het Klasie van Vuuren ernstig beswaar gemaak: Hoe kon die vergadering die amendement wat duidelik die beginsel van selfwerksaamheid omvat het, aanvaar en onmiddellik daarna die saak van selfwerksaamheid weer verwerp? Om uit die vreemde situasie uit te kom, het Wynand de Beer voorgestel:

1) *Dat die inwoners van Voortrekkertehuis die Direksie versoek om vanaf die begin van 1962 selfwerksaamheid in die koshuis in te voer.*

2) *Dat die Direksie as voorwaarde in die losieskontrak vir 1962 sal vermeld dat elke voornemende inwoner van Voortrekkertehuis verplig sal wees om sekere werk wat tans deur die naturelle gedoen word, self te verrig.*

Reeds op die eerste Huisvergadering van 1962 maak prof Dreyer die volgende mededeling:

*Prof Dreyer is verder van mening dat die selfwerksaamheid-idee baie verflou het, en die Direksie het besluit dat alleen beddens opmaak 'n stap in die rigting van selfwerksaamheid sal wees vir die jaar 1962. Hy bepleit ook veral die netheid van kamers en dreig om, indien onnet, self die kamers netjies te hou, deur middel van oom Fritz wat dan sal sorg dat jou beddegoed netjies opgevou sal word.*

Hierna het die saak van selfwerksaamheid uit die agendas van die Huisvergadering verdwyn.

***Strafboekstelsel***

Op die Huisvergadering van 22 Februarie 1962 stel prof Dreyer dit ook dat hy die strafboekstelsel wat deur die Rektor ingevoer is, verwelkom en dat dit ook in Voortrekker neerslag moet vind. Inderdaad is daar 'n strafboek aangelê waarin die naam van die oortreder, datum van oortreding, en aard van die straf deur die Huiskomitee aangeteken is. Dit is nogal merkwaardig om te sien watter name in die boek voorkom. Om maar net een te noem: Wie sou vandag kan dink dat die huidige eerbiedwaardige Voorsitter van die Kommissie van die Algemene Kerkvergadering van die Nederduitsch Hervormde Kerk, prof Theuns Dreyer, by meer as een geleentheid bakoond moes loop onder andere vanweë lawaai saam met 'n hele klomp ander manne??!

*Kosklagtes*

Trou aan die tradisie, het die klagtes oor kos tot die einde van Voortrekker se bestaan voortgeduur. Baie min huisvergaderings het verbygegaan wat nie die punt op die sakelys gehad het nie. Onder die behoue dokumente is daar 'n ongedateerde een gevind wat 6 gewone skryfblokbladsye beslaan met die opskrif ***Klagtes en versoeke insake etes in Voortrekker tehuis.*** Dit moes in elke geval voor die einde van 1964 opgestel gewees het. Omdat dit min of meer die mees voorkomende klagtes en versoeke wat voorgekom het verwoord, word dit hier volledig weergegee en dit is nogal interessant om te sien wie almal geteken het:

*Ondergetekendes kla oor:*

1. *Samestelling van voedselsoorte tydens een maaltyd.*
2. *Die oorvloedige toevoeging van stysel tydens middagetes. (Onder stysel word ingesluit aartappels, brood, rys, mielierys, stampmielies ens)*
3. *Die onnodige bediening van spinasie wat nie geëet word nie.*
4. *Die metode van gaarmaak van bogenoemde voedselsoorte.*
5. *Die swak voorbereiding van die vleis tydens middagetes.*
6. *Die tamatiesous wat gedurig gegis is. NB.*
7. *Die koue vis en aartappels wat te veel bedien word.*
8. *Die smaaklose sous tydens etes.*
9. *Die algehele afwesigheid van vrugte tydens aandetes.*
10. *Die weinige afwisseling van ontbyt.*

*Ons versoek dat:*

1. *Daar in die plek van die brood of een van die ander styselsoorte tydens middagetes, liewers 'n appel of piesang bedien moet word. Die vermindering van stysel in die dieet sal die voorkoms van sooibrand onder studente totaal verlaag of laat verdwyn.*
2. *Daar 'n spesifieke verhouding in die aanwesigheid van stysel, eiwitte, vitamienes en vette in elke ete aanwesig moet wees. Die hulp van huishoudkundiges of dieetkundiges moet hierin genader word. Hierdie verhouding is absoluut noodsaaklik veral vir die dieet van studente wat aktief aan sport deelneem, asook vir die wat gedurig studeer. Geen brein kan hierdie voedsel normaal metaboliseer nie.*
3. *In die plek van die spinasie kan liewers 'n bykomstige slaai gevoeg word. Die aantreklikheid vir etes is noodsaaklik vir die normale prosesse van spysvertering.*
4. *Etes moet netter voorberei word onder toesig van 'n blanke matrone en nie bediendes as opsigters nie. Indien die huidige matrone nie die werk kan behartig nie, moet die hulp van nog 'n assistente ingeroep word.*
5. *Vleis kan twee keer sagter gekook of gebak word. Aantreklikheid van etes sal daardeur bevorder word.*
6. *Die tamatiesous moet vervang word deur beter kwaliteit wat nie sal gis nie.*
7. *DIE VIS EN AARTAPPELS MOET NIE UIT DIE KOOKOLIE VERWYDER WORD TYDENS DIE VROEë MIDDAG NIE, MAAR KORT VOOR ETE, SODAT DIE NODIGE TEMPERATUUR BEHOU KAN WORD. LATERE BEGIN MET GAARMAAK WORD VEREIS. (Die hoofletters was klaarblyklik bedoel om op die bepaalde versoek klem te lê - SJB) .*
8. *Daar word baie smaakliker souse gevra. 'n Bekwame persoon sal so iets kan voorberei. Vetgehalte moet drasties verminder word.*
9. *Daar moet geen vla oor vrugteslaai gevoeg word nie. Indien vrugteslaai nie as nagereg bedien word nie, moet vrugte tydens aandetes bedien word. NB.*
10. *Daar kan gebakte vleis soggens bedien word ter afwisseling van eiers of lewerkoekies of wors.*
11. *Pap en wors moet tydens aandetes óf verwyder word en 'polony' en slaaie met kaas ens, in die plek daarvan gegee word, of die pap en wors moet uiters een keer per week bedien word.*
12. *Die bediening van 'macorony' en kaas moet stopgesit word en liewers 'n pasty of gebakte vleis bedien word, in die plek daarvan, saans.*
13. *Meer botter word gevra.*

*Dankie*
*Onderteken deur:*
*LJ Faul, JJC du Plooy, PW Coetzer, CJ van Niekerk, JL de Lange, WM O'Donovan, H Visagie, JH Harmse, LJJ Nell, JC Coetzee.*

Die kosklagtes het egter steeds nie opgehou nie maar bly voortgaan. By 'n ander geleentheid is die

voorstel by die huisvergadering ingedien dat aan die matrone (Bekkie Kotze) 'n Nobelprys toegeken moes word vir voedselbesparing omdat sy daarin geslaag het om 125 man vir 'n hele jaar sonder kos aan die lewe te hou.

### *Swembad*

Op die Huisvergadering van 22 Februarie 1965 is formeel besluit om fondse te begin insamel met die oog op die bou van 'n swembad. Op voorstel van Ogies du Plooy, gesekondeer deur Freek van der Merwe, neem die Huis terselfdertyd 'n soort oorkoepelende besluit:

*Dat die Huis alle breekskade- en sleutelgelde wat betaal is, en in die jare wat kom, tot tyd en wyl die voorstel herroep word, in 'n fonds sal stort, wat vir ontspanningsgeriewe op hierdie terrein gebruik sal word.*

Ongelukkig is hierdie besluit geneem op 'n tydstip toe dit begin duidelik word het vir die Direksie dat iets drasties gedoen sou moes word om Voortrekker se boeke te laat klop. Aanvanklik was die studente hiervan onbewus en het hulle wel fondse bymekaar begin maak. Op die Huisvergadering van 29 Mei 1967 maak die voorsitter egter bekend dat die voortbestaan van Voortrekker op die '...huidige terrein...' in die weegskaal is. Op daardie stadium was reeds meer as R1 000 ingesamel. Op 28 September van dieselfde jaar word op aanbeveling van 'n aangewese kommissie die volgende besluit geneem:

*Ons Fonds, op hierdie stadium R1 150 sterk, word met 'n skenking van R400 van die Direksie versterk R1 550. Uit hierdie fonds word die volgende aanbevelings vir aankope gemaak:*

1) *Biljarttafel R800*
2) *Tafeltennistafel R40*
3) *Krieket R100*
4) *Rugby R100*
5) *Tennismuur*
6) *Heining - mits die Huis dit self oprig op eie onkoste*
7) *Gratis gebruik van Garage.*

Die Voortrekkermanne sou dus nooit in hulle eie swembad kon swem nie.

### *Die Afrikaanse Studentebond*

Van tyd tot tyd was die belangstelling in die bedrywighede van die ASB in Voortrekker nogal sterk. Hoewel die inhoud nooit in die notules opgeteken is nie, het die Huisvergadering gereeld van sy verteenwoordigers verslag van die aktiwiteite van die Bond ontvang. 'n Seniorbond is in die Huis gestig en meerdere male herstig. Op die Huisvergadering van 29 Mei 1967 is 'n lang bespreking oor die sterk en swakpunte van die ASB gehou. As inleier tot die gesprek het Sam de Beer opgetree. In die notule staan daar onder andere dat hy 'n "duistere verduideliking" oor 'n bepaalde aangeleentheid gegee het. Die uiteinde was dat die volgende voorstel van Neels Botha, gesekondeer deur Sam de Beer, aangeneem is:

*Ons glo dat daar besin moet word oor die samestelling en manier van werksaamheid van die ASB, maar omdat ons ook glo dat die ASB vir ons as Afrikaanse Universiteit wel deeglik 'n doel dien, onderskryf ons die doel en beloof ons ons heelhartige steun daaraan.*

Die groot belangstelling in die ASB het tot gevolg gehad dat Paul de Beer tot president van die ASB vir 1964 gekies is.

### *Koshuisfees*

Onder hierdie opskrif word die volgende in die notule van die Huisvergadering van 20 Februarie 1968 gevind:

*Die Voors (Neels Botha) deel die verg mee dat die Huis vanjaar 50jr oud is. Dit is egter meer die ontstaansjaar van Buxton huis. Volgens mnr W Beukes se beskeie mening kan slegs die stoof op so 'n histo-*



*1958 se eerstejaars span die seile vir die veertigste bestaansjaarfees*

*risiteit aanspraak maak. Mnr Theuns Dreyer sê ons moet liewer nie vir die Engelse 'n fees vier nie. Aansluitend hierby suggereer mnr F Boshoff dat ons dan eerder VTH se werklike bestaan van 28 jaar moet vier. Mnr Theuns Dreyer voel dat dit meer gesellig daaraan toe sal gaan as ons liewer elke Donderdag die tuiskoms van die wasgoed vier.*

Die besluit van die Huis was dat die Gelligheidskomitee moet voortgaan om funksies soos in die verlede te reël.

Merkwaardig genoeg het die Huis tien jaar tevore in 1958 ewe deftig en vrolik die veertigste bestaansjaar van die Huis gevier. Dit was nie dat die inwoners toe nie geweet het van die geskiedenis voor 1940 nie, maar Sonop het ook in daardie jaar 'n yslike fees aangelê en hoe kon Voortrekker dan agterbly?

### *Voortrekker en die Verteenwoordigende Studenteraad*

Die laaste nege jaar van Voortrekker se bestaan het die rykste oes gelewer aan verteenwoordigers op die VSR. In 1961 was dit Chris Wolmarans (Onder-voorsitter) en Nico Brayshaw (Assistent-sekretaris), terwyl die wonderlikste jaar 1962 was toe Voortrekker uit 'n moontlike agt kandidate nie minder nie as vyf gelewer het. Hulle was Nico Brayshaw (Onder-voositter), Johan (Oosie)Oosthuizen (Sekretaris), Tom Gunning (Penningmeester), Paul de Beer en Piet Brand. In 1963 was Johan Oosthuizen voorsitter van die Studenteraad en Paul de Beer ondervoositter. Neels Botha, wat in 1968 Huisvoorsitter was, was in 1969 voorsitter van die Studenteraad.

Betrokkenheid by die Studenteraad het aan 'n hele aantal Voortrekkermanne die Abe Bailey-beurs besorg wat 'n oorseese reis vir hulle verseker het naamlik Thomas Langley (1955), Gert Pelser (1959), Piet Joubert (1960), Chris Wolmarans (1961), Nico Brayshaw (1962) en Johan Oosthuizen (1963).

### *Worsteling van die Direksie*

Terwyl die studente gedurende hierdie jare entoesiasties besig was met hulle bedrywighede en hulle min bekommer het oor die finansiële sy van die bestaan en voortbestaan van Voortrekker, het die Direksie met al groter kommer en sorge geworstel om die jaarlikse begroting te laat klop. Teen die middel van die sestigerjare het die saak sulke afmetings aangeneem dat die Direksie meer as ooit besef het dat drastiese optrede nodig geword het. Om hulle te adviseer oor moontlike opsies vir die hernuwing en uitbreiding van die Koshuis, het hulle 'n komitee aangestel met die oog op die volgende:

*(I) Die geboue van Voortrekkertehuis, veral Pandak en die eetsaal, is in 'n slegte toestand en het dringend aandag nodig.*

*(ii) Die geboue met hulle toerusting is reeds verouder en raak almeer so. Dit is noodsaaklik dat ons 'n hernuwingsprogram moet aanpak.*

*(iii) Die koshuis is te klein en daarom onekonomies. Die Universiteit bereken 'n ekonomiese eenheid as tussen 250 en 300 studente en sorg reeds in sommige gevalle vir tot 700 studente uit een kombuis.*

Op 11 November 1965 het die komitee sy bevinding en aanbevelings aan die Direksie voorgelê. Drie moontlikhede is aan die direksie voorgelê. Die eerste moontlikheid was om die koshuis drasties uit te brei om sowat 321 studente te kan huisves. Dit sou bewerk kon word indien Pandak tot drie verdiepings verhoog word; die eetsaal-kombuis ook tot drie verdiepings; verbouing aan die sitkamers van Pastorie om dit in slaapkamers te omskep en laastens die rewolusionêre opsie om 'n dameskoshuis vir 100 dames op die terrein op te rig. Die vroeëre studentevoorstel in die laat vyftigerjare om die nuwe dameshuis op Voortrekker se gronde op te rig, was dus tog nie so vergesog nie. Die vermoedelike motivering van die studente was waarskynlik drasties verskillend van die van die komitee wat die Direksie geadviseer het. Vanweë die astronomiese somme geld betrokke, was hierdie moontlikheid van die begin af feitlik buite die kwessie.

Die tweede moontlikheid was om die eiendomme te laat waardeer en dit dan aan die Universiteit aan te bied teen 'n verminderde bedrag op die volgende voorwaardes: (i) Die Kerk behou sy invloedsfeer aan die koshuis, (ii) daar is gewaarborgde plek vir die Kerk se teologiese studente in die koshuis en (iii) die kerk wys die huisvader van die koshuis aan. In 'n niebindende gesprek met die Rektor is vasgestel dat die

Universiteit wel in so 'n transaksie belangstel. Die beplanning van die Universiteit was om eenhede van 'n duisend man op te rig, bestaande uit vier woongeboue vir 250 inwoners elk, met 'n gesamentlike eetsaal, kombuis, ontspanningsgeriewe, ens. Die rektor was gewillig dat een van die woongeboue se huisvader deur die Kerk (via die Teologiese Fakulteit Afdeling A) benoem sou word en dat 25 tot 30 persent van die woonplekke vir teologiese studente gereserveer sou word. Hoewel dit 'n aanduiding was vir die Direksie was die gesprek nie bindend vir enige van die twee partye nie.

Die derde moontlikheid was dat Voortrekker teen die beste moontlike prys aan die Universiteit verkoop word, dat die opgehoopte skuld afgelos word en dat 'n nuwe koshuis vir 120 man op die terrein van Valhalla, wat nog aan die Kerk behoort het, op te rig. 'n Viertal besware is teen hierdie moontlikheid geopper, waarvan die vernaamste was of die grond groot genoeg sou wees en of die Stadsraad van Pretoria toestemming sou verleen om 'n hoë gebou op te rig.

Op die Direksievergadering van 31 Maart 1966 is op voorstel van ds PM Smith besluit om die tweede moontlikheid as beginsel te aanvaar en deur te voer na die betrokke instansie in die Ned Herv Kerk. Op 7 Junie 1967 neem die Direksie kennis dat die Universiteit voorlopig nie verder belangstel om die Koshuis oor te neem nie. Nou word oorweeg om dalk woonstelle op die terrein te bou. Op 22 Junie besluit die Direksie dat Voortrekker soos in die verlede voorlopig sal voortgaan. Indien daar later weer 'n moontlikheid om te verkoop na vore sou kom, sal opnuut onderhandel word. Daarna is begin met die herstel en opknap van die geboue en die aankoop van nuwe meubels. Op sy vergadering van 20 November 1968 neem die Direksie 'n brief van die Universiteit van Pretoria ter tafel waarin die Universiteit aandui dat hy wel belangstel om Voortrekker te koop. Na 'n hele reeks verdere onderhandelinge neem die Direksie op 12 Junie 1969 die volgende finale besluit:

*Dat gekonsolideerde lot no 20 van die dorp Hillcrest, distrik Pretoria, tesame met alle geboue en permanente verbeterings daarop, asook los toerusting en meubels op 11 Junie in die geboue en op die terrein, wat die eiendom van die Maatskappy is, aan die Universiteit van Pretoria te verkoop vir die som van R272 000-00.*

Die Universiteit wat aanvanklik R243 000-00 aangebied het, het op 11 Junie die aanbod verhoog na R272 000-00 en dit het dit vir die Direksie maklik gemaak om sy besluit van 12 Junie te neem. Voor die einde van die jaar was die kooptransaksie in sy geheel afgehandel en was Voortrekker ( nie Valhalla en Malan nie) die eiendom van die Universiteit. Hoewel sommige Direksielede die verwagting gekoester het dat die Universiteit minstens nog vir 'n tyd lank Voortrekker op die ou pad sal laat voortbestaan, was dit nie die plan van die Universiteit nie.

### *Die laaste Huisvergaderings*

Terwyl die verkooptransaksie aan die gang was en afgehandel is, het die manne hulle gewone gang gegaan en is op die Huisvergadering van 18 Augustus 1969 'n huiskomitee vir die volgende jaar aangewys.

In Oktober is nog 'n Huisvergadering gehou waarvan slegs 'n klein gedeelte genotuleer is. Die sekretaris was klaarblyklik van plan om dit nog te voltooi, maar het nie daartoe die geleentheid gehad nie. Dit dui aan hoe skielik en onverwags die einde vir Voortrekker wel gekom het. By die terugkeer na die lang vakansie aan die einde van 1969 begin 1970, is aan die terugkerende manne net kennis gegee dat Voortrekker ophou bestaan het en dat hulle by ander koshuise ingeskakel word. Daar was dus nie eers vir die inwoners die geleentheid om formeel afskeid te neem nie.

### *'n Laaste prestasie*

'n Besondere prestasie van Voortrekker teen die einde van sy bestaan verdien vermelding. Tydens die Lentedagkunsfees van 13 September 1969 het 'n gemengde koor van manne uit Voortrekker en dames uit Erika, die eerste prys in die afdeling vir kore verower. 'n Mooi sertifikaat met 'n goue sterretjie daarop in die argiewe van Voortrekker dien as bewys daarvan.

### *Die Huisvader se laaste woord*

Nie lank voor sy dood nie, het prof Dreyer, juis met die oog op hierdie publikasie, geskryf:

*Voortrekker kon nie staande bly nie weens 'n baie eenvoudige probleem: In die oë van die ouers en baie ander moes ons kos en inwoning verskaf wat*

*minstens die gelyke was van die Universiteit se koshuise. Die losiesgeld kon daarom ook nie meer wees as die gelde wat deur die Universiteit vasgestel is nie, terwyl die Universiteit koshuise gebou en onderhou het met subsidies van die staat. Toe sommige van ons mense onder leiding van 'n professor begin met die propaganda dat dit dwaas is om ekstra vir 'n koshuis te betaal terwyl die Universiteitskoshuise tot ons beskikking is, was dit met ons verby, behalwe die herinneringe aan 'n mooi jeug.*

### *Herinneringe*

Onthou, was al wat nog vir die oud-Voortrekkermanne oorgebly het. Johan Steyn het dit baie later in Konteks pragtig verwoord onder die opskrif: ***Oor 'n stal, 'n pandak, 'n glaskas en 'n pastorie:***

*Tel dit saam en dit is één plek: Vat dit saam in 'n handvol onthou en dit is 'n lewe. Soos jy in Voortrekker was, so is jy tot vandag toe. 'n Mens merk dit aan die streektaal, 'n soort lyftaal: Jy het jou pose in die eerste dae daar gedrop en nooit weer opgetel nie. Wie in Voortrekker ingestap het, het as homself daar uitgestap - hy en al die pêlle.*

*Klink dit filosofies? Kyk, in Voortrekker is laataand oor al die gewigtigste sake van die wêreld ex cathedra uitsprake gelewer; elke stuk geskiedenis, elke beleid het daar sy afdoende kritiek gevind. As mense ons net ernstig opgeneem het, dan was die regte spanne gekies, dan was die regte staatsmanne aan bewind. En les bes: As óns die kursusse kon saamstel, sou mense by die dosyne uit Basel, Utrecht, Glasgow en London oorgeloop het na ons toe. Blikbeker koffie in die hand, plat op die vloer, sou jy Nikodemustyd een aand álles kon leer, rég - en klaar.*

*Net jammer van die kos! Op 'n huisvergadering rank iemand op met die volgende:Voorsitter, ek stel voor dat die Nobelprys in voedselkunde aan tannie Y toegeken word: sy het 120 mense 'n jaar lank sonder kos aan die lewe gehou. Uit hoor-sê het ek dit dat daar in 'n vroeëre bedeling sterker opgetree is, sodat prof (Boep) De Loor sy hande in die lug gegooi en uitgeroep het: Revolutie! Revolutie! Dit sy so. Ek eet vandag al frikkadelle, net nie op 'n Donderdagaand nie; sê nou deur een of ander sinchronisiteit word dit weer mistery balls. 'n Halwe peer in dun vla stem my nou nog mistroostig. Maar pas laatnag selfbediening toe en proe die verskil. 'n Tradisie is 'n willekeurige versameling karakters. Mens kan lank vertel, maar nie alles is nuttig nie. Die boys het manne geword en van die manne het swaargewigte (by wyse van spreke) geword. Ons sal dus niks uitlap nie. Behalwe dat daar 'n man was wie se hamburgerbedryf gestaak moes word toe die bedryfspore teen die buitemuur begin afloop. Dat iemand met 'n weermagpet op mense minder as ten volle geklee uit die nonne se swembad laat terugspaander het koshuis toe. Dat Robin Hood voor lentedag van die rykes se blomme geneem en dit onder meer verdienstelikes uitgedeel het. Dat iemand wat vandag in hoë diens is, gedink het hy word tot die hoogste opgeroep toe die laaste basuin uit drie beeshorings deur sy kamervenster dring; hy't Newton weerlê deur direk van sy hakskene af regop te kom.*

*En daar was kampioene: Hoogste gemiddeld asters per semester, hoogste aantal sigarette ge-bum, minste klasse tussen 7:30 en 9:55 bygewoon, meeste spookstemme per verkiesing gereël, minste ure wakker, meeste tentamens herhaal, vinnigste uit 'n verkeerde party se vergadering, stadigste met die laaste repies biltong verklaar.*

*Dit is eers van vandag af bekyk dat 'n mens besef niemand het geld gehad, maar niemand was arm nie. Besoeke aan mnre Herbst en De Munnik se kantore was outomatiese handelinge. Ten opsigte van die boekhandel was die filosofie dat dit 'n assitent se nobele voorreg is om strokies uit te skryf.*

*Verder het mens met 'n soort ruilhandel reggekom. 'n Uitnodiging om te kom beskuit eet soveel jy wil, beteken die ander ou het nie meer rookgoed nie. 'n Aanbod dat jy Griekse woordverklarings kan afskryf, sê hy wil een van jou drie plate saamneem as hy Saterdagaand gaan pot. 'n Onverwagte koffie en pasteitjie by Japies beteken jy gaan die hele naweek alleen referaat afrol en versamel. Watter bod mens vir 'n kar se leen moet maak, is nooit goed uitgewerk nie; daar was min modelle en nie almal was geskik vir 'n ononderbroke reis van meer as vyf kilometer nie.*

*Voortrekker is 'n tyd en 'n plek wat nooit méér as 'n oogknip ver is nie. Voortrekker is om blad te gee en verder te gesels en slegs terloops te tel: tien jaar, twintig, of sommer baie meer. Vir dié wat in die*

*silwer, goud en loodstadium is, is die feit dat die geboue nog bestaan 'n soort versekering. 'n Nuwe geslag het selfs sonder dié stut Voortrekker II begin word.*

*Of miskien moet mens tog weer Voortrekker-eerlik sê: Die gemoed beredder maar so omdat die konkrete verbintenis van grond en klip en glas nie meer ons s'n is nie. Eintlik wou ons van anderdag kon weet, met die spontaneïteit waarmee mens van 'n ouerhuis weet: Natuurlik gaan almal van ons weer sóóntoe. Want die verstand bereken, maar die hart besluit: Die koshuislied moet eintlik maar onder dáárdie dakke en tussen dáárdie bome gesing word om te klink.*

*Caustic soda!*

## Dit kon nie die einde wees nie!

So skielik, so stompaf, so sonder seremonie kon dit eenvoudig nie wees nie! Die gees en karakter van Voortrekker kon eenvoudig nie maar sommer net so verdwyn asof dit nooit eers bestaan het nie. Die stemme van die manne het begin opgaan: iets moes gedoen word om daardie gees en karakter te laat voortleef! Meer stemme het bygekom: 'n gedagte is uitgespreek, nog in 1970: kom ons hou 'n reünie. Dit sou nog 'n tyd duur: Die laaste voorsitter van die Huis, Hennie van Deventer, saam met 'n vorige voorsitter, Daan van Wyk, het die inisiatief geneem met die idee van 'n Huis van Oud-Voortrekkermanne. Op 19 Maart 1983 begin die idee gestalte kry met 'n byeenkoms van 'n groot getal oud-voorsitters en 'n voortsettingskomitee bestaande uit Daan van Wyk, Hennie van Deventer en Koos Engelbrecht word aangewys. Op 26 Maart 1983 besluit hulle om die Bond van Oud-Voortrekkermanne te stig met die primêre doel:

- *Om die geskiedenis van Voortrekkertehuis te bewaar.*
- *Om reünies te reël.*
- *Om die kameraadskap, gees en gebondenheid van die Voortrekkermanne steeds uit te bou en te bewaar.*

Op 19 Oktober 1984 het die eerste geleentheid plaasgevind en is aan die Huisvader, prof Piet Dreyer die volgende oorkonde oorhandig:

*In dankbare herinnering aan*

*Prof P S Dreyer*
*Huisvader van Voortrekkertehuis 1957-1970*
*Lewenslange Huisvader:*
*Huis van Oud-Voortrekkermanne*

*'n Man wat op seldsame wyse 'n wye verskeidenheid take in diens van die Kerk en volk verrig, voortreflike akademikus, teoloog en filosoof; inspirerende prediker en pastor. Maar dan nog iets: Onvergeetlike Huisvader; 'n Man groot genoeg om die lighartige maar tog diepsinnig-verrykende, soms ydel maar tog altyd verkwiklik-stimulerende van studentwees te peil.*

*Ons eer en respekteer u, 'n waardige vriend en vertroueling.*

*Die Inwoners, Pretoria*
*6 September 1983."*

Daarna is nog altyd jaarliks 'n byeenkoms gehou waartydens lekker gekuier en ook Huisvergadering gehou is. In 1990 is feestelik teruggedink aan 1940, vyftig jaar gelede, tydens 'n spogdinee met prof Piet Dreyer, die Huisvader, as die gasspreker.

### *'n Skokkende besef*

Terwyl die oud-inwoners die eerste was wat die trauma van die sluiting van Voortrekker moes verwerk, het die besef gaandeweg ook tot andere deurgedring watter verlies werklik ook deur hulle gely is deur hierdie gebeurtenis. Prof Piet van der Merwe, aanvanklik teoloog aan UNISA en sedert 1979 aan die Teogiese Fakulteit (Afd A) van UP verbonde, het dit op 4 Junie 1975 op skrif gestel in 'n brief aan Hennie van Deventer, die laaste huisvoorsitter. Omdat dit so 'n veelbetekenende brief is, word dit byna in geheel aangehaal:

*Dit gaan oor Voortrekker. Ek het gisteraand met 'n skok eers werklik die nagevolge van Voortrekker se verdwyning besef. Ek moes gisteraand 'n gesamentlike vergadering van Van der Hoff en HSV gaan toespreek. Daar het ek skielik besef dat die Hervormde studente intussen 'n gedaanteverandering ondergaan het waarvan ek in elk geval nie kennis geneem het nie. As ek aan Hervormde studente gedink het, het ek outomaties ook altyd aan Voortrek-*

*ker gedink. Daar was iets aan Voortrekker wat 'n mens nie maklik onder woorde kan bring nie, maar wat oudlede van Voortrekker op 'n besondere wyse aan mekaar gebind het. Selfs ek wat nooit in Voortrekker gewoon het nie, leef vandag nog in die nagloed van daardie herinnering. Gisteraand het ek eers besef hoe kosbaar daardie herinnering vir my is, toe ek besef dat die studente voor my vinnig onderweg is na identiteitsloosheid. Hulle dra nie meer daardie bepaalde karakteristiek wat die manne van Voortrekker altyd gekenmerk het nie. Voortrekker was in baie opsigte baar en ek het in die verlede oor baie sake krities gestaan bv teen 'n bepaalde gees van kleinburgerlikheid wat ek in die gesindheid van Voortrekker aangevoel het. Ek kan ook nog baie ander dinge opnoem, waarmee ek glo jy sal saamstem. Tog het Voortrekker 'n bepaalde konteks uitgemaak waarin 'n mens geleef, gedink, gepraat en gewerk het. Dit is nou nie meer nie. En die verlies is na my gevoel baie groter as wat die wins ooit kan wees.*

*Ek was altyd 'n bok vir meer uitgaan na die wêreld. Ek was altyd teen bekrompenheid en 'n sektariese eenkanthouery. Ek het bv ook altyd gevoel dat die Hervormde tokkelokke beter moet skakel in die groter studentelewe en meer spesifiek met die B-fakulteit - maar nooit so dat ons nie meer Hervormers kan wees nie. Vir my was die gaan staan in die wêreld 'n gaan staan met 'n bepaalde identiteit. Jy moet altyd 'n geestelike hinterland hê. En vir my was die geestelike hinterland ons teologiese fakulteit in sy verbande met Voortrekker. Ek weet amper nie hoe ek moet beskryf watter geestelike geborgenheid ek daarin gehad het nie. Ook hier waar ek nou is (aan die Teologiese Fakulteit van UNISA - SJB), het ek my nog altyd geöriënteer op my basiese ervaring van Voortrekker en die fakulteit, en ek dink dat dit my grootliks bewaar het van die ellende wat hier helder oordag soos 'n brullende leeu ronddwaal. Miskien was dit so dat ek my so deur my basies Hervormde ervaring gesterk gevoel het, dat ek dit selfs hier gewaag het.*

*Daarom was gisteraand vir my in 'n sekere sin 'n traumatiese ervaring. Dinge wat 'n mens alreeds as vanselfsprekend ervaar of aanvaar het, is net nie meer nie. Ek wil nie sê dat die ouens gisteraand geheel en al baar was nie. Inteendeel, 'n mens kan selfs sê dat hulle nog steeds die beter klas student op die kampus verteenwoordig. Dit is net dat 'n mens aan iets anders gewoond was. Die studente nou dra op hulle die tekens van die groot stad. Hulle word soos die wêreld. Hulle word niks.*

*Ek voel vanmôre taamlik moedeloos, omdat ek voel soos iemand wat te laat wakker geskrik het. 'n Mens moes destyds met groter hewigheid ingeklim het om Voortrekker te bewaar. Julle het 'n taamlike alleenstryd gevoer. Ek verwyt myself nou daaroor dat ek nie iets probeer doen het nie. 'n Mens moes ook nie met gevoude hande gesit en toekyk het toe die Kerk Voortrekker uitverkoop het nie. Nou is dit so dat die verlies van Voortrekker 'n bepaalde nawerking in die Kerk gaan hê wat ons nie sal kan voorsien nie. Die Hervormde Kerk gaan gaandeweg al hoe meer identiteitsloos word en uiteindelik sal hy opgaan in die amorfe SA-Christelike gemeenskap. Dit is eenvoudig so dat ons met die huidige vinnige aanwas in predikante binne 'n sekere tydsbestek uitgeboer gaan wees deur die jonger manne - en hulle sal dan nie weet vanuit welke tradisie ons dink en praat nie. Die Hervormde Kerk is onderweg om gewoon 'n Suid-Afrikaanse kerk te word. Die stoere Boere-karakteristiek wat in 'n groot mate via Voortrekker bewaar gebly het, is besig om weg te bloei.*

*Ek skryf nou maar met die bedoeling om te sê dat ons geen poging moet laat vaar om Voortrekker weer te laar herleef nie. Hoe ons dit gaan doen, kan ek nie sê nie. Miskien het ons te lank geslaap. Maar miskien is dit ook nie te laat nie.*

## 'n Toekomsdroom?

Daar was ook steeds manne onder die oud-inwoners wat daar vas oortuig van was dat nie maar net met die vestiging van 'n Huis van Oud-Voortrekkermanne volstaan moes word nie. Dit was tog voor die hand liggend; op die lang duur sou die Huis gewoon verdwyn. Daarom het 'n droom begin vorm aanneem en die man wat dit verwoord het was Paul de Beer. In die Huis se Nuusbrief nommer 1 van Mei 1986 het hy onder ander geskryf:

*"Uit die aard van die saak moet ons aanvaar dat al die manne nie ewe entoesiasties oor die verwikkelinge voel nie. Daar is diegene onder ons wat voel dat die Voortrekker-era aan die verlede behoort. Dit het onherroeplik verbygegaan en dra geen betekenis vir die toekoms nie.*

*Ander onder ons - soos die manne wat aanvanklik die inisiatief geneem het, voel sterk daarvoor dat daardie jare nie vergeet mag word nie en dat die kosbare vriendskappe van dié tyd gekoester moet word. Daarom wil ons o.a 'n Voortrekkergeskiedenis skryf - dit is immers 'n stuk kultuurgeskiedenis wat die Hervormde Kerk en die Universiteit van Pretoria intens raak. Maar meer nog, ook die lewens van honderde studente oor 'n tydspan van veertig jaar wat vandag op elke vlak van ons samelewing hul plek waardig vol staan. Hierdie manne het vriendskappe gesluit wat nie grense soos kerkverband en studierigtings geken het nie. Vandag bestaan daar nog baie dokumente, foto's en herinneringe wat getuienis van hierdie studente-epog is - dit benodig ons vir die geskiedskrywing. Ontbreek die inisiatief?*

*Maar daar is ook nog 'n groter ideaal wat verwesenlik moet word. Hierdie strewe word soos volg in die reglement van die Huis van Oud-Voortrekkermanne verwoord: 'Om die Raad van die Universiteit van Pretoria te oorreed om Voortrekkertehuis as manskoshuis in ere te herstel' en 'om toe te sien dat die toekomstige inwoners van Voortrekkertehuis bekend gestel word met die ryke tradisie en gewoontes van Voortrekker met alles wat moontlik daarby betrokke mag wees'.*

As redakteur van *Konteks*, die gesinstydskrif van die Nederduitsch Hervormde Kerk, het Paul hierdie ideaal selfs daar, onder dieselfde opskrif, onder die aandag van die hele Kerk gebring:

*Die meeste lidmate wat hierdie inspraak lees sal waarskynlik nie die emosionele strekking daarvan begryp nie, en ander sal geen waardering daarvoor hê nie. Dit beteken egter nie dat dit genoegsame rede is om nie iets te skryf oor hierdie klein stukkie geskiedenis nie.*

*Voortrekker was 'n manskoshuis waar die oorgrote meerderheid van predikante sedert die veertigerjare tot in 1969 tuisgegaan het tydens hulle studiejare aan die Universiteit van Pretoria. Nie net predikante nie, ook honderde lidmate en studente van ander Kerke het dié voorreg geniet. Voortrekker was vir hulle almal 'n tweede ouerhuis, en volgens sommige studente se eie ontboeseming, 'n enigste ouerhuis omdat hulle tydens hulle verblyf dáár vir die eerste keer iets gesmaak het van die nabyheid, liefde en onderskraging van broers wat hulle nooit in hulle kinderjare ervaar het nie. Die diepte van Spreuke 18: 24 is dáár telkens herontdek: Maats kan jou breek, maar daar kan ook 'n vriend wees wat nader is as 'n broer.*

*En dan was daar die onvergeetlike twee koshuisvaders: Prof Boep de Loor en prof PS Dreyer. Hulle was in die eerste plek gesoute en deurwinterde akademici maar hulle het boweal die hartklop van studente-wees verstaan. Self was hulle nooit lighartig en ydel nie, maar die grootsheid van gees en ruimheid van begrip, het dikwels die lighartigheid van studente getemper tot die verkwiklike, stimulerende en diepsinnige saamwees van jongmanne. Hulle was inderdaad vaders wat daar was wanneer dit saak gemaak het en taktvol afwesig wanneer seuns self die weë na volwassenheid moes soek.*

*Maar as die Voortrekker-ideaal tot die nostalgiese verlede behoort dan is dit gedoem tot die vergetelheid; dan het dit geen waarde méér as om terug te verlang daarna en goeie herinneringe te vertroetel nie. Die Voortrekkerdroom het te make met jong seuns wat in 'n harde en ongenaakbare werklikheid manne moet word; dit het te doen met jong seuns wat van elders kom met toekomsdrome wat droomtoekomse moet verseker - en dit is so aktueel soos vyf of meer dekades gelede. Daar moet vir ons seuns 'n ruimte wees waarin hulle self die geleentheid moet vind om die kuns te leer om ander wat soos hulle is en dink, te besiel en deur hulle besiel en geslyp te word.*

*Wie wil dit betwis dat ons universiteitskampusse besig is om radikaal te verander? Jare gelede het ons nog die Afrikaanswording van ons Universiteit met besieling herdenk en gevier. Vandag word dit nie meer genoem nie, intendeel dit word as 'n bate voorgehou dat lesings in Engels gehou word en dat dit die plek is waar die nuwe Suid-Afrika sy beslag moet kry. Dit mag waar en lofwaardig wees om daarmee te verseker dat subsidies bekom kan word van owerheidsweë - maar wat het ons ingeboet dat ons volk vorentoe nie meer 'n eie Universiteit sal hê om ons jonger geslagte vir die toekoms voor te berei met 'n eie karakter en ideale nie?*

*Die besluit van die Hervormde Kerk om Voortrekkerkoshuis te verkoop, word vandag oor 'n wye*

*front betreur. Die gedagte groei al sterker dat Oud-Voortrekkermanne self weer voorsiening moet maak om 'n tuiste aan hulle kinders en nageslag beskikbaar te stel. Dit is waar - niemand besef die leemte meer as diegene wat self die voorreg daarvan geniet het nie. Die Kerk sal egter vir homself moet besluit in hoe 'n mate hy daarby betrokke wil wees. Dit geld ook lidmate van die Kerk wat in hulle eie lewens en gesinne al meer bewus word van die situasie. Ons wil pleit vir begrip en samewerking oor die wye front van ons bestaan. Ons almal kan slegs daarby baat as ons die meganisme daarstel om nie slegs 'n waardige en aanvaarbare tuiste te skep vir ons kinders wat in Pretoria verder kom studeer nie, maar ook beurse daarstel om die steeds stygende studiekoste te help dra. As dit nie vinnig gebeur nie is ons op 'n terugwaartse pad na die jare veertig en daarvoor toe ons kinders nie kon gaan studeer nie - bloot omdat daar nie geld vir verdere studie was nie. Indien ons nie hierdie saak ernstig bejeën nie, doen ons mee om nog 'n toekomsdroom verder te verydel.*

## Voortrekker II kom tot stand

Terwyl die oud-inwoners nog geredeneer, geteoretiseer en gefilosofeer het oor die pad vorentoe, het 'n paar waagmoedige jongmanne iets begin doen. Aangegryp deur die vertellinge wat by hulle ore uitgekom het, het vyf tokkelokke dit aan die begin van 1991 gewaag: Hulle het 'n huis op die hoek van Duncanstraat en Lunnonweg gehuur en Voortrekker II, soos hulle dit van die begin af genoem het, is gebore. Die vyf man, almal tans reeds predikante in die Nederduitsch Hervormde Kerk, was: Hannes Wolmarans (broerskind van Nico Wolmarans en Susterskind van Schalk Botha), Antonie van Staden (seun van Gert van Staden van Rustenburg-Suid), Kiewiet van Deventer, Gerard Kruger, en Jaco Beyers. Later in die jaar het Gilluame Rocher bygekom. Die getal het aangegroei en meer huise is bygehuur. Daar moes ook rondgetrek word. Uiteindelik is 'n vaste tuiste in Burnettstraat gevind waar tans na 11 jaar meer as sewentig man Voortrekker se tradisies voortsit. Tot op datum het drie van die Oud-Voortrekkermanne as huisvaders vir hierdie privaatkoshuis, volledig bestuur deur die inwoners self, opgetree tewete Paul de Beer, Theuns Dreyer en tans Schalk Botha. Hierdie kleinboet wat al self hardebaard het, is baie naby aan die ewebeeld van die ouboet. In een opsig verskil hy nou reeds van die ouboet: Op huisvergaderings word nie oor kos gekla nie!!

## Huiskomitees 1940 tot 1969

### 1940



*Voor vlnr: Punt Janson en Gert Roos*
*Agter vlnr: Willie Roos, PM Smith en Sampie Young*

### 1941 en 1942



*Voor vlnr: Prof B de Loor (huisvader) en TNH Janson (voorsitter) Agter vlnr: DB Snyman, PM Smith, WJ Roos (sekretaris) en SE Young*

### 1943

TNH (Punt) Janson - voorsitter tot 10 Maart 1943, daarna vervang deur PM Smith
PM Smith - ondervoorsitter tot 10 Maart 1943, daarna vervang deur AJ van Staden
PS Dreyer en CM Joubert en vanaf 10 Maart 1943 ook K Kriek

### 1944

W Visagé - voorsitter, TF Dreyer, H Delport en AP van der Walt

### 1945

TF Dreyer- voorsitter, FL Cloete- skretaris, PG van Staden, LJ van Wyk en GP Human

## 1946



*Voor vlnr: GV Quicke (voorsitter), prof B de Loor en CG Botha (sekretaris). Agter vlnr: G de V Morrison, F Cloete, HME Dreyer, I Haasbroek en BJ Engelbrecht*

## 1947

JH van Staden -Voorsitter, CG Botha, HME Dreyer, FL Cloete, WJ Engelbrecht - sekretaris en IJ Joubert

## 1948



*Voor vlnr: DJAG du Toit (sekretaris), prof De Loor en CG Botha (voorsitter). Agter vlnr: CJS van Niekerk, JN Botha, SF Oberholzer, IJ Joubert en JP Oberholzer*

## 1949

CL van den Berg - voorsitter, CJ van Schalkwyk - sekretaris, Jan Botha, JP(Bart) Oberholzer, Houghie Hough, PR van der Merwe, en AC Barnard

## 1950



*Voor vlnr: CJ Smit (sekretaris), prof B de Loor en JP Oberholzer (voorsitter). Agter vlnr: PT Jacobs, JN Botha, AC Barnard, C Uys en CJ van Schalkwyk*

## 1951

PT Jacobs - voorsitter, CJ Smit - sekretaris, AC Barnard, JL van Staden, BJ van Staden, WF Olivier en JBJ van Rensburg

## 1952

JBJ van Rensburg - voorsitter, CJ Labuschagne - sekretaris, CJ Smit ondervoorsitter, F du C Labuschagne, J Wondergem, HR Visser en P Britz

## 1953



*Voor vlnr: EL Ferreira (voorsitter), prof B de Loor en P Basson (sekretaris). Agter vlnr: BB Segal, F Labuschagne, DP Fourie, G Malherbe en SK Spies*

## 1954



*Voor vlnr: JF Mouton (voorsitter), B de Loor en DP Fourie Agter vlnr: JW Rhoda, JR Bührmann, J Wondergem (sekretaris), T Langley en FJ Buitendag*

## 1955



*Voor vlnr: JF Mouton (voorsitter), prof B de Loor en T Langley. Agter vlnr: FJH Buitendag, PJ Geldenhuis, AL Terblanche (sekretaris), CA Engelbrecht en P Britz*

## 1956



*Voor vlnr: JN Wolmarans, prof B de Loor, T Langley (voorsitter) en PC Langenhoven. Agter vlnr: GP Botha, IS du Plessis, PJ Geldenhuis en CA Engelbrecht*

## 1957

NJ Wolmarans-voorsitter, GP Botha-ondervoorsitter, JH Steenekamp-sekretaris, DF Mostert, Cliff Saunders, Gert Pelser, Nic Grobler

## 1958



*Voor vlnr: PJ Barnard (sekretaris), GMM Pelser, DF Mostert (voorsitter) en dr PS Dreyer (huisvader). Agter vlnr: N Claassen, JG du Plessis, GL Allison en G du P Ferreira*

## 1959

Gert Pelser-voorsitter, Piet Joubert-ondervoorsitter, Jan du Plessis-sekretaris, Wouter van Wyk, P Britz, Johan Volschenk en Wessel Wessels. Vanaf 16 Februarie 1959 het Priester Smit en PC Fourie twee persone wat nie genoem word in die notule nie (waarskynlik P Britz en Wessel Wessels) vervang

## 1960

Piet Joubert-voorsitter tot 11 Mei 1960, daarna Wouter van Wyk. Wouter van Wyk ondervoorsitter tot 11 Mei 1960, daarna Schalk Botha

Priester Smit-sekretaris, Rowan Cronje-penningmeester tot 17 Februarie 1960 en daarna Schalk Botha tot 11 Mei 1960, Chris Rossouw, James Marais, en Schalk Botha. Omdat Rowan Cronje en James Marais van die Huiskomitee onttrek het, is Kobie Coetzee en Peet Langley in hulle plekke aangewys vanaf 17 Februarie 1960

## 1961

Chris Rossouw-voorsitter, Peet Langley-ondervoorsitter, Nico Brayshaw-sekretaris, James Marais, Chris van der Merwe, Chris Wolmarans en Johan van Oudtshoorn. Op die Huisvergadering van 13 Februarie 1961 blyk dat Peet Langley, James Marais, Chris Wolmarans en Johan van Oudtshoorn bedank het. Hulle is vervang deur Tom Gunning, Wynand de Beer, Daan van Wyk en Schabort Retief. Nico Brayshaw het nou ondervoorsitter geword en Wynand de Beer sekretaris

## 1962

Tom Gunning-voorsitter, Daan van Wyk-ondervoorsitter, Kobus Müller-sekretaris, Theo Dicke, Hennie Botha, Hans Smith en Paul de Beer. Op 22 Februarie 1962 is as gevolg van twee bedankings ( nie in die notule vermeld nie) Klasie van Vuuren en E Vorster tot die Huiskomitee verkies

## 1963



*Voor vlnr: Prof PS Dreyer, D van Wyk (voorsitter) en H van Vuren (sekretaris). Agter vlnr: P de Beer, H Botha, F Geyser, S van Niekerk en D Steyn*

## 1964



*Voor vlnr: HN Botha, S Gouws (waarnemende huisvader), HJ van Vuren (voorsitter), prof PS Dreyer en CJJ van Rensburg. Agter vlnr: MJ Beukes, AJ Antonites, CL Greyling en LJ Faul*

## 1965



*Voor vlnr: CJJ van Rensburg (voorsitter), prof PS Dreyer en CJ Greyling. Agter vlnr: AA da Silva, JH Breytenbach, AJ Willemse (sekretaris), FH van der Merwe en AJ Antonites*

## 1966



*Voor vlnr: CJJ van Rensburg (voorsitter), prof PS Dreyer Middel: H Muller. Agter vlnr: AA da Silva, JPJ Wagenaar, APB Breytenbach, PL Swart en PP Jooste*

## 1967

Andries Breytenbach-voorsitter, Sam de Beer-ondervoorsitter, HC Coetzee-sekretaris, Paul Jooste, Kalfie Loots, Johan Coertze, Johan Wagenaar. Johan van der Walt vervang Johan Coertze vanaf 20 Februarie 1967

## 1968

CL (Neels) Botha-voorsitter, W Steyn-ondervoorsitter, JH Beukes-sekretaris, Hennie van Deventer, F Pieterse, F Boshoff , en P Joynt

## 1969



*Voor vlnr: Prof PS Dreyer, Blaas, Hennie van Deventer (voorsitter) en Theuns Dreyer*
*Agter vlnr: Wilco Beukes, Frans Boshoff, Jan Beukes, Fanie Pretorius (sekretaris) en Schalk le Roux*

# Voortrekkermanne 1940-1969

*Ons vra nederig verskoning dat dit nie 'n volledige lys is nie. Ongelukkig was daar geen registers gehou nie.*

L Ackerman
I Adendorff
C Ahlers
CF Ahlers
GH Ahlers
H Ahlers
Inkie Ahlers
Wimpie Ahlers
ANJD Alberts
GL Allison
AJ Antonites
CL Badenhorst
A Bakker
PJ Bakker
G Barkhuizen
P Barkhuizen
AC Barnard
D Barnard
GR Barnard
HC Barnard
J Barnard
PJ Barnard
W Barnard
J Bartlett
P Basson
FW Bauling
Jaap Bekker
Johan Bekker
L Benadé
PJ Benade
B Bester
APJ Beukes
C Beukes
GC Beukes
JH Beukes
JA Beukes
MJ Beukes
F Beytell
AP Bezuidenhout
PJ Bezuidenhout
WJ Bezuidenhout
K Biesot
M Blacklaws
C Blignaut
D Blignaut
JPB Blignaut
GN Bloem
J Bodemer
D Bodenstein
J Bodenstein
P Boer
RG Boehmer
DJ Booysen
FJZ Booysen
W Booysen
E Boshoff
FJ Boshoff
PB Boshoff
M Bosman
W Bosman
P Bossert
D Botes
HJ Botes
A Botha
AD Botha
B Botha
CG Botha
CJ Botha
F Botha
G Botha
GZ Botha
HN Botha
JGL Botha
JJ Botha
JM Botha
JN Botha
N Botha
P Botha
RP Botha
SJ Botha
WH Botha
WMJ Botha
CV Bothma
J du P Bothma
P Brand
I Brandt

J Brandt
NJC Brayshaw
K Breedt
Brelage
APB Breytenbach
JH Breytenbach
W Breytenbach
M Brink
P Britz
S Bronkhorst
DJ Buester
S Bührmann
JR Bührmann
CH Buitendag
FJH Buitendag
RA Buitendag
NH Buitenweg
JJJ Buys
N Carse
B Celliers
H Church
D Cilliers
JA Claassens
N Claassen
G Clerq
FL Cloete
GNP Cloete
JA Cloete
JJ Coertze
RJ Coertze
A J Coetzee
C Coetzee
HC Coetzee
J Coetzee
K Coetzee
J Coetzer
PWW Coetzer
J Collins
J Combrinck
D Conradie
W Cooper
A Corneliusen
C Cronje
P Cronje
R Cronje
C Crous
E Cusens
F Dahms
AD Davel
AA da Silva
G Dawidtz
JA de Beer
PJ de Beer
SJ de Beer
Sollie de Beer
WCM de Beer
WJ de Beer
CJW de Bruin
P de Bruin
J de Jager
DJ de Kock
D de Klerk
Bok de Lange
JC de Lange
JH de Lange
LJH de Lange
C de la Porte
B Delport
C Delport
HL Delport
LD Delport
H de Ruyter
GJ de Swardt
SJJ de Swardt
J de Villiers
P de Villiers
SJ de Villiers
TH de Villiers
C de Waal
HC de Waal
S de Waal
H de Wet
JG de Wet
JI de Wet
JMJ de Wet
PW de Wet
R de Wet
TI de Wet
T Dicke
O Dietrich
AL Dreyer
DJ Dreyer
GPR Dreyer
HMC Dreyer
HME Dreyer
JMG Dreyer
N Dreyer
PS Dreyer
TF Dreyer
TFJ Dreyer
TFJ Dreyer
JG Dry
DP du Plessis
IS du Plessis
JG du Plessis
LS du Plessis
S du Plessis
SI du Plessis
D du Plooy
H du Plooy
JJC du Plooy
DJAG du Toit
EA du Toit
J du Toit
JP du Toit
SN du Toit
SWJ du Toit
GWD Duvenhage
BJ Engelbrecht
CA Engelbrecht
F Engelbrecht
JFP Engelbrecht
JJ Engelbrecht
K Engelbrecht
MG Engelbrecht
WJ Engelbrecht
D Erasmus
M Erasmus
P Erasmus
JLO Esterhuizen
LJ Faul
E Fleischmann
E Ferreira
G Ferreira
G du P Ferreira
J Ferreira
PJT Ferreira
JWJ Fouche
Des Fourie
D Fourie
DP Fourie
H Fourie
JM Fourie
JPJ Fourie
PC Fourie
J Freislich
T Frylinck
G Geldenhuis
PJ Geldenhuis
R Gemmel
G Gerber
G Geyer
S Geyer
F Geyser
G Geyser
PA Geyser
SW Geyser
J Gibbens
S Golden
P Gouse
E Gouws
H Gouws
W Grabow
HQ Gray
MP Greibe
G Grensler
C Greyling
J Greyling
P Greyling
D Griesel
H Griesel
J Griessel
AJ Grobbelaar
HJ Grobbelaar
NJ Grobbelaar
AG Grobler
CJF Grobler
JD Grobler
MS Grobler
NJ Grobler
PJ Grobler
PS Grobler
M Grundlingh
T Gunning
IJ Haasbroek
WG Habig
H Hacking
J Hamman
N Hamman
L Hansmeyer
J Harmzen
ID Hattingh
L Hattingh
P Hattingh
D Havenga
B Hayes
J Hayes
JJ Henderson
P Henning
NMJS Heyneke

W Heyns
D Hoffman
P Hoffman
H Horne
J Horne
JA Hough
MJ Hough
GP Human
JH Huyser
D Jacobs
G Jacobs
JA Jacobs
JHH Jacobs
Koos Jacobs
O Jacobs
PT Jacobs
JC Jankowitz
Z Janse
JJ Janson
TNH Janson
WJ Janson
JJ Jerling
A Jooste
H Jooste
PP Jooste
G Jordaan
GR Jordaan
J Jordaan
P Jordaan
CM Joubert
E Joubert
I Joubert
IJ Joubert
P Joubert
PG Joubert
PW Joynt
J Kemp
J Kievit
H Kirchner
SJ Kleu
S Kleynhans
SW Kleynhans
TI Kleynhans
TL Kleynhans
H Kloot
H Kock
P Kock
CL Koekemoer
J Koekemoer
JH Koekemoer
JJB Koekemoer
PJT Koekemoer
D Koen
G Koen
JMJ Koorts
E Kordt
A Kotze
A Kotze
CA Kotze
E Kotze
ECB Kotze
PJJ Kotze
R Kotze
W Kotze
AB Kriek
Manie Kriek
N Kriek
F Kritzinger
Pikkewyn Kritzinger
E Kruger
J Kruger
JC Kruger
JC Kruger
JJ Kruger
L Kruger
PJ Kruger
W Kruger
Kat Kuschke
Otto Kushke
CJ Labuschagne
F du C Labuschagne
F Labuschagne
JM Labuschagne
JP Labuschagne
WH Labuschagne
L Lagrange
BJ Laing
SW Lampen
W Landman
PC Langenhoven
PJ Langley
T Langley
L le Grange
FP le Roux
K le Roux
HF le Roux
J le Roux
M le Roux
P le Roux
W le Roux
A Levin
AJ Liebenberg
B Lindeque
C Lindeque
PW Lindeque
GL Lombard
H Lombard
F Loock
FGJ Loots
A Lotter
B Lottering
J Louw
L Louw
MJ Louw
J Ludick
PC MacLean
A Malan
J Malan
WC Malan
G Malherbe
CJ Mans
D Marais
DL Marais
J Marais
JS Marais
TI Marais
C Maree
J Marnewick
FA Martin
G Matfield
H Matthews
AT McDonald
D Meintjies
C Meyer
J Meyer
LJ Meyer
P Meyer
FP Michau
B Mienie
P Milstein
T Moodey
G de V Morrison
DF Mostert
B Mouton
JF Mouton
C Mulder
DJ Müller
NM de W Muller
H Muller
FF Muller
IW Muller
JJP Muller
O Müller
W Muller
J Nagel
G Naude
JH Naude
JH Naude
B Neethling
L Neethling
H Nel
I Nel
J Nell
LJJ Nell
ABT Niemand
G Nienaber
C Nolte
SF Nolte
C Nortje
DJ Nortje
JF Oberholzer
JP Oberholzer
JJ Oberholzer
SF Oberholzer
D Odendaal
JDB Odendaal
L Odendaal
MW Odendaal
WM O'Donovan
BH O'Grady
J O'Grady
R Olckers
WF Oliver
J Olivier
H Oosthuizen
J Oosthuizen
JMH Oosthuizen
PC Oosthuizen
PS Oosthuizen
S Oosthuizen
G Opperman
E Otte
H Oudhoff
JJ Pansegrouw
J Parkin
G Pelser
GMM Pelser
F Penning
FG Petrick
HC Patrick



J Peyper
B de V Pickard
JJ Pienaar
P Pienaar
C Pieterse
CJA Pieterse
F Pieterse
MH Pieters
J Pieterse
JM Pieterse
AH Peo
W Pistorius
W Plant
J Potgieter
JS Potgieter
N Potgieter
P Potgieter
F Pretorius
J Pretorius
JL Pretorius
L Pretorius
M Pretorius
P Pretorius
SJ Pretorius
SP Pretorius
SJ Prins
CZJV Prinsloo
G Prinsloo
H Prinsloo
NJ Prinsloo
P Prinsloo
G Quicke
PA Rall
A Ras
GF Rautenbach
MJJ Redelinghuys
C Reinecke
JS Retief
HM Rex
WJ Rhoda
R Robinson
B Roos
B Roos
GJJ Roos
WJ Roos
AJ Rossouw
AP Rossouw
C Rossouw
GP Rossouw
JAC Rossouw
J Ryan
LE Ryan
C Saunders
GE Scheepers
GJ Scheepers
GSC Scheepers
J Scheepers
JJ Scheepers
M Schech
E Scheffer
M Schenk
J Schoeman
T Schoeman
A Scholtz
WG Schorr
S Schonken
WJ Schutte
JAA Schroeder
B Segal
J Senekal
E Serfontein
MM Seymore
C Siebrits
WJ Slabbert
CJA Simpson
BJ Smit
CJ Smit
DS Smit
JA Smit
JDH Smit
JJ Smit
N Smit
PD Smit
A Smith
CJ Smith
C de J Smith
HJ Smith
JF Smith
K Smith
PM Smith
LF Smuts
DB Snyman
JP Snyman
T Snyman
F Spies
J Spies
SK Spies
J Steenekamp
JH Steenekamp
D Steenkamp
DN Steenkamp
J Steenkamp
JJ Steenkamp
L Steenkamp
N Stegman
C Steinman
D Steyn
DG Steyn
DG Steyn
J Steyn
LJ Steyn
M Steyn
N Steyn
W Steyn
WH Steyn
WJ Steyn
JAAA Stoop
DJP Stoltz
C Storm
P Strauss
WP Strauss
J Strydom
JHIPCM Strydom
JA Swanepoel
SJ Swanepoel
A Swart
AAJ Swart
CR Swart
N Swart
P Swart
WH Swart
CP Taljaard
Blaas Terblanche
A Terre-Blanche
A Theron
AJ de C Theron
F Theron
JL Theron
P Theron
S Tolmay
J Tredoux
J Ungerer
CJ Uys
F Uys
P Uys
WF Uys
AG van Aarde
JA van Biljon
CL van den Berg
JJ van den Berg
A van der Berg
G van der Berg
J van der Colf
A van der Merwe
BJ van der Merwe
CF van der Merwe
FH van der Merwe
G van der Merwe
GJ van der Merwe
H van der Merwe
HC van der Merwe
J van der Merwe
JC van der Merwe
JF van der Merwe
JP van der Merwe
L van der Merwe
N van der Merwe
PJ van der Merwe
PR van der Merwe
WP van der Merwe
WV van der Merwe
N van der Post
AP van der Walt
CM van der Walt
C van der Watt
B van der Westhuizen
GF van der Westhuizen
H van der Westhuizen
HG van der Westhuizen
J van der Westhuizen
SJ van der Westhuizen
TJ van der Westhuizen
W van der Westhuizen
WJ van der Westhuizen
D van der Woude
J van der Woude
WJ van der Woude
HT van Deventer
E van Dyk
TA van Dyk
HJ van Eck
M van Graan
JH van Heerden
K van Heerden
PW van Heerden
R van Heerden
U van Heerden
J van Immerzeel
A van Jaarsveld
GJ van Jaarsveld



GJS van Jaarsveld
PL van Jaarsveld
P van Meerdervoort
A van Niekerk
CJS van Niekerk
HJ van Niekerk
J van Niekerk
R van Niekerk
S van Niekerk
W van Niekerk
THJ van Nieuwenhuizen
H van Putten
DJ van Rheede van Oudshoorn
CJJ van Rensburg
G van Rensburg
J van Rensburg
JAJC van Rensburg
JBJ van Rensburg
M van Rensburg
P van Rensburg
WCM van Rensburg
Wepener van Rensburg
S van Riet
CJ van Schalkwyk
HC van Schalkwyk
MJ van Schalkwyk
N van Schalkwyk
NJ van Schalkwyk
F van Schouwenburg
AJ van Staden
BJ van Staden
CM von H van Staden
G van Staden
GC van Staden
GJ van Staden
JH van Staden
JL van Staden
JMC van Staden
MJ van Staden
PG van Staden
PJ van Staden
PJ van Staden
PS van Staden
AS van Straaten
NJ van Straaten
JAP van Tonder
P van Tonder
H van Voorst
DJ van Vuren
K van Vuren
DRJ van Vuuren
P van Vuuren
A van Wyk
BJ van Wyk
DJC van Wyk
LJ van Wyk
M van Wyk
PARC van Wyk
S van Wyk
W van Wyk
WC van Wyk
J van Zyl
JWH van Zyl
C Venter
D Venter
E Venter
H Venter
JPB Venter
L Venter
N Venter
PA Venter
PJJ Venter
PM Venter
R Venter
H Vermaas
J Vermaas
Jan Verster
Jes Verster
FP Viljoen
G Viljoen
J Viljoen
J Visagie
W Visagie
H Visser
HR Visser
M Visser
P Visser
F Vivier
C Viviers
A Vlok
J Volschenk
L Volschenk
D Vorster
E Vorster
JL Vorster
W Vorster
G von A von Pittius
W von Wiellich
JPJ Wagenaar
L von Watzdorf
M Watson
P Waugh
W Waugh
C Weilbach
ABM Wessels
E Wessels
WH Wessels
L Wiid
A Wilkes
A Willemse
AJ Willemse
AJ Willemse
AJ Willemse
AJ Willemse
D Wissing
GJ Winterbach
W Wohlitz
CH Wolmarans
F Wolmarans
G Wolmarans
JBB Wolmarans
JLC Wolmarans
JN Wolmarans
J Wondergem
SE Young
E Zittlau
W Zybrands
G Zwanepoel
AJ Zwarts



## Geselligheidskomitee 1964

*Voor vlnr:*
*J Wagenaar (sekretaris), L Faul (voorsitter) en P Jooste*

*Agter vlnr:*
*W Vorster, P Bezuidenhout, J Gibbens en D Marais*

# 1e Krieketspan 1967

**Wenners van interhuisliga (Tobie Louw Trofee) en N Tvl-liga (Werner Barnard Trofee)**



*Voor vlnr: Piet Geyser, Wimpie Steyn, Sam de Beer (kaptein), Johan Coertze en Piet Botha*

*Middel vlnr: Philip Ferreira, Antonie Botha, Wilco Beukes, Reenen van Niekerk en Johan Wagenaar*

*Agter vlnr: Danie Koen, Jannie de Wet*

# Eerstespan, 1965



*Voor vlnr: Wimpie Steyn, Sillie van der Westhuizen, Piet van Staden (kaptein), Chris Greyling (afrigter), Leon Neethling, Johan Wagenaar en Renen van Niekerk. Middel vlnr: Piet Kok, Helgard Prinsloo, Gerrie Grobler, Andries Breytenbach, Manie Steyn en Riaan Hough. Agter vlnr: Johan van der Walt, Sam de Beer, Fanie Pretorius, Adam Willemse, Johan Tredoux, Freek van der Merwe en Dawie Smith*

# en 'n bietjie later
# - nog steeds ons ...
















Ds en Mev. P.M. Smith,
van Lynstraat,
Dordrecht,
K.P.




POST CARD
CARTE POSTALE

Pretoria.
27.8.46.

Geagte Ds en Mev Smith,
Baie hartlik geluk met die geboorte van die seun. Dat julle baie geluk van en deur hom mag ondervind!
Hier alles nog goed sover as dit in 'n hostel goed kan gaan met al die voedseltekorte.
Gert Roos het 3 maande gelede ook sy eerste seun ryker geword.
Piet Jansen, Nic v Schalkwyk, Graaf van Staden, Thomas Dreyer en B. Engelbrecht het net hul proefpreke afgelê!
Met hartlike groete aan moeder en seun ook van my vrou tt B de Lood.